# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING 1943




Uitgegee deur —— DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING,
Posbus 8338 - - - - - - - - - Johannesburg.

*Nommer . . . . . Agt*

*lesers se smaak, sedelik en esteties, so gruwelik verwaarloos dat groot kultuurstate al drasties moes ingryp om die aanvraag na ondermynende prikkellektuur uit te roei. Dit is 'n rigting wat nie in die minste aangemoedig moet word nie, omdat ons maar alte goed weet dat die weg na goeie smaak taai en nimmer-eindigend is.*

*Toneelgeselskappe by ons kla dat die publiek min belangstel in stukke wat goeie artistieke kwaliteite besit; inteendeel oes gedrogte, waarin op growwe wyse met menslike emosies vandusie gehou word, luide toejuiging in. Wie nie met hierdie rigting wil saamgaan nie, kan 'n goeie stuk probeer opvoer, maar sal vind dat hy dit voor 'n leë sale doen! Ja, so groot is die tirannie van hierdie smakeloosheid, van hierdie gebrek aan opvoeding van die innerlike lewe. Onontwikkeld is die vermoë om te kan onderskei tussen wat vals en wat eg, tussen wat hol en wat suiwer, tussen wat klatergoud en wat waaragtig is. Ons weet dat daar goeie redes aan te voer is waarom die toestand so is, maar tegelykertyd wil ons ook ernstig waarsku dat die toestand nie so kan bly nie, omdat dit 'n verontrustende beeld sou gee van wat die volksmaak werklik vereis en tewens wanhoopgevoelens opwek oor wat ons alles onder die begrip „kultuur" in Suid-Afrika verstaan.*

*Ons wil graag hierdie saak dieper ondersoek en kyk in hoeverre dit verhelp kan word, in hoeverre die peil van ons kunssmaak verbetering kan ondergaan, as die suiwer kommersiële nie altyd op die voorgrond gestoot word nie. In lande met 'n klein bevolking en dus 'n geringe afset van boeke, is dit 'n seldsaamheid om te hoor van 'n letterkundige wat net van die opbrengs van sy boeke kan lewe. Hy moet nog altyd die een of ander arbeid daarby verrig, en dit kom meestal sy kuns nie ten goede nie. Eenmaal het 'n skrywer wat op 'n koerant werksaam was aan my een middag toe hy van die kantoor stap teneergedruk gesê: „My beste kragte word in hierdie kantoor verslyt." Hy kon nie anders nie; hy het 'n gesin gehad om voor te sorg, en sy letterkundige arbeid, wat die opperste inspanning van 'n helder gees vereis, moes dus in afknyptydjies gedaan word en kon dus nie die beste wees wat hy instaat was om te lewer nie. Dit is nie buitengewoon nie om van baie skrywers te verneem, sodra jy na hulle letterkundige werksaamheid vra, dat hulle wil kyk wat hulle in hulle vakansie kan uitrig. As hulle dan nog wel iets verrig, keer hulle moeg en geestelik uitgeput na hulle daaglikse werkkring terug, 'n verskynsel wat seker nie aan te moedig is nie. Ons weet hoe lank dit 'n skilder of beeldhouer of musikus neem om met onverdeelde aandag die gewone voorbereidingsarbeid vir sy vak te doen, om die tegniek te verower, maar baie mense skyn die gedagte te hê dat elkeen maar na die pen kan gryp en met die „inspirasie" as hulp 'n verhaal of roman kan skrywe. Hierin word hulle aangemoedig deurdat dit gladnie moeilik gaan om 'n boek van die middelmatigste gehalte in Suid-Afrika uitgegee te kry nie. Dit is selfs nie eens nodig om oor 'n deeglike kennis van die taal te beskik nie, want 'n taalkenner word vir 'n geringe som gevra om die manuskrip persklaar te maak, en wat hy nie korrek doen nie, verrig die setter en proefleser.*

*Die Engelse romanskrywer, Harold Weston, het 'n baie insiggewende werk geskrywe oor „Form in Literature," en daaruit leer ons, na aanleiding van baie noukeurige ontledings wat die skrywer gemaak het, watter omvattende rol die vorm of die patroon in die letterkunde speel en watter groot mate van studie en grondige insig nodig is om die onheldere van ons sielelewe te onderwerp aan die strenge vereiste van die vorm en om deur die kennis van die vorm tot 'n begrip van die inhoud te kom en tot 'n insae in ons werklike vermoëns en die beste wyse om dit afgerond uit te druk. Hierdie noodsaaklike studie en insig wat op harde arbeid en nadenke berus, ontbreek by ons te dikwels, sodat slordigheid, onafgewerktheid en gebrek aan vormgevoel se spore dwarsdeur ons letterkunde op te merk is. Die skrywers kla dat hulle nie behoorlik tyd het om hulle met sorg, met tydrowende noulettenheid, soos 'n Flaubert, op hulle werk toe te lê nie, en omdat die publiek tog maklik tevrede gestel word en nie hoë eise aan hulle opdring nie, maak dit tenslotte ook nie veel saak nie.*

*Ons kry dus baie boeke, daar word baie gelees, maar die gehalte is nie hoogstaande nie, en die afwerking van die boek self, van die taal, van inhoud en indrukking is meestal so dat dit blykbaar alles bedoel is om saam met die swak, uiteenvallende buiteband gou aan die vergetelheid prysgegee te word — wat vir die handel self nie onvoordelig is nie.*

*Ons het daarom 'n toestand in ons land wat vir die voortbrenging van blywende en deeglik afgewerkte kuns nie bevorderlik is nie. In Nederland was dit voor die uitbreek van die huidige wêreldoorlog nie beter gesteld nie, en die letterkundige Dirk Coster het selfs so ver gegaan om te beweer dat die Nederlandse poësie bloei, omdat poësie enige tyd geskrywe kan word en daar nie soveel tyd voor nodig is as vir die voltooiing van 'n roman nie. Hier word taai arbeid, 'n volgehoue lyn verwag; die meeste skrywers het hulle arbeid waarmee hulle hulle brood moet verdien en daarom—aldus Dirk Coster—dat die Nederlandse roman hoofsaaklik deur dames beoefen word wat baie meer vrye tyd as die man het om gereeld en aanhoudend te werk en te konsentreer op 'n duidelike bouplan.*

*Die Skandinawiese lande het hier die voortou geneem en, net soos in hulle voorbeeldige volkshuishouding, getoon dat die taak van 'n staat met respek vir geesteswaardes is om hom aktief te beywer vir die kuns en die kunstenaars en om geldelike steun te gee aan diegene wat eintlik die bron-aar is van 'n volk se kultuurlewe.*

*As 'n mens net daaroor nadink, dan is dit byna ongelooflik dat 'n staat hom nie intens inspan om die beste talente in die volk te beskerm en aan te moedig nie. As ons na die onderwys kyk, sien ons dat daar baie duisende ponde gespandeer word om die kinders op te voed en om aan hulle, as hoeksteen vir hulle karaktervorming, 'n deeglike kennis van die moedertaal by te bring. Hulle bestudeer naarstiglik die voorgeskrewe werke van Afrikaanse skrywers, wat as model, as onberispelike voorbeeld van die skryfkuns*

*moet geld. 'n Hele leërskare onderwysers, lektore en professore is besig om op die skraal Afrikaanse letterkunde te teer, om dit te ontleed, te kritiseer, te prys en te doseer. Maar in hierdie hele pryswaardige proses bekommer niemand van owerheidsweë hom blykbaar ooit oor die wel en die wee van die skrywers wat al hierdie produkte moet verskaf om groot klasse aan die gang te hou nie. In die Skandinawiese lande word tallose stipendia vir skrywers aangebied om hulle ongestoord aan hulle werk te wy, maar by ons, net soos in sommige ander naïewe lande, bestaan 'n ouderwetse, vermufte, burgerlike idee dat 'n kunstenaar „baie swaar moet kry" om goeie kuns te lewer, dat dit goed vir hom is om sy siel uitgerafel te sien deur eindelose geldsorge. Dit is inderdaad nodig om daardie siel te verdiep en hom goeie kuns te laat skrywe! Daar is ook nog ander mense met 'n amptenaarsgees wat meen dat die toekenning van 'n jaargeld aan verdienstelike skrywers nie profytelik sal wees vir die staat nie, dat dit die skrywer se „inspirasie," gevoed deur „lyding," sal doodmaak en dat daar dus nie „bevredigende resultate" sal wees nie en mens so'n toekenning uit die staatskas moeilik sal kan regverdig. Ons meen dat as soiets geregverdig moet word, dit baie makliker sal gaan as om 'n stelsel te verdedig waarvolgens mense op talle rade teen hoë salarisse aangestel word, sonder dat hulle dikwels die geringste tot daardie raad se doeltreffendheid bydra en inderdaad maar as waardige „passasiers" hulle termyn deursukkel met die heimlike hoop dat hulle op staatskoste weer aangestel sal word. Ons sou graag wil weet hoe hier vasgestel kan word of daar „resultate" gelewer word en of openbare geld nuttig bestee is. Al sou net een of twee Afrikaanse skrywers met so'n proefneming nou en dan 'n goeie boek lewer, dan is die proefneming vir die staat nog die moeite werd. Het August Vermeylen nie gesê dat een goeie kunswerk meer werd is as 'n hele Universiteit nie? En Vermeylen was nie net skrywer nie, maar ook rektor van 'n Universiteit, sowel as senator! Ons het nou 'n toestand dat, waar sommige groot kultuurlande 'n minister het vir die behartiging van kunste en wetenskappe, daar het ons ministers vir baie belangrike aspekte van ons staatslewe, maar nie vir die kuns nie.*

*As 'n mens die heersende beskouings in Suid-Afrika nagaan, kan jy nie anders nie as om tot die gevolgtrekking te kom dat materialisme in byna alles voorop gestel word. Ons hoor voortreflike teorieë oor die beskerming van die volk op die ekonomiese terrein, wat seker lewensbelangrik is, maar ons verneem 'n vreemde stilswye sodra dit gaan oor die ewe lewensbelangrike kultuurlewe van die volk, oor 'n doelmatige beskerming van sy historiesgegroeide geesteswaardes. Geen leier kan in enige beskaafde land ter wêreld daarop aanspraak maak dat hy 'n leier in die diepere sin van die woord is as hy sy moedertaal verwaarloos, as die bevordering van die kultuurlewe van sy volk hom onverskillig is of as hy niks bydra om die geesteskragte van sy volk te ontgin en langs die talryke uitdrukkingsweë tot volle ontplooiing te laat kom nie. 'n Volk kan al ekonomies taamlik goed ver-*

*sorg wees, maar as dit nie lewe vanuit 'n gesonde geestesstandpunt nie, besit dit geen kern of krag nie, geen oortuiging of gevormde persoonlikheid nie, geen ideaal of wil tot selfhandhawing nie. 'n Volk se diepste kulturele skeppingskrag lê verskuil in sy kunstenaars, en daarom moet aan hulle die volle geleentheid geskenk word om die beste tot uitdrukking te bring wat daar in hulle is, nie verrig in afknyptydjies, ná kantoorure, kort vakansies of wanneer die weldeurvoede maatskappy reeds, goed versorg, slaap nie, maar met die volle dag voor hulle, sonder al die kwellinge wat dit vir hulle onmoontlik maak om hulle volle, onverdeelde aandag aan hulle werk te wy.*

*Daar bestaan 'n opvatting dat die staat die hele kuns- en kultuurlewe doodstil moet laat. Ons stem saam dat dit noodlottig sou wees as die staat sou probeer om die kunslewe te „organiseer," om dit in 'n sekere vooropgestelde vorm te dwing en 'n soort versigtige tirannie oor die groei en ontwikkeling daarvan uit te oefen. Geen verstandige mens sal so'n vorm van staatsinmenging duld nie. Maar net soos 'n regering sy monumente en skatte met oudheidkundige waarde beskerm, so moet dit ook aktiewe simpatie en beskerming ten opsigte van die kuns aanbied. Bedrywe wat die stoflike bestaanslewe van 'n volk diep raak, soos die landbou, moet gesteun en langs alle moontlike proefondervindelike weë bevorder word. Eweneens verdien 'n volk se kunslewe, al was dit in die verlede nie „tradisie" om dit te doen nie, kragtige steun, beskerming en begrypende meelewing met die vordering daarvan. Om moontlik te wil aanvoer, juis omdat daar soveel kinderagtige opvattings oor „kunstenaars" bestaan, dat daar misbruik sal gemaak word van staatsteun, beteken net soveel as om te vra waar in 'n wêreld wat deur mense bestuur word, mens doeltreffend enige misbruik sal uitskakel. Die lotgevalle van enige volk word in hoë mate gevorm deur diegene wat die pen hanteer, laat hulle wees digters, romanskrywers, dramaturge of joernaliste. Hulle vorm die denkbeelde, die gees, die innerlike gestalte van 'n volk. Hulle staan dus in die nouste verband met die volk, maar ook met die staat wat geroepe is om die volkswil te gehoorsaam en vorm te gee aan die ideale wat op die bodem van die volkstrewe lê. Dirk Coster het selfs betoog dat goeie skrywers, op grond van hulle indringende kennis van 'n volk se kultuurlewe, aan gesantskappe verbind moet word waar hulle advies baie waardevol kan wees en hulle kan help om op afdoende wyse dwaashede te bestry wat nog — veral ten opsigte van Afrikaans en Suid-Afrika — onbelemmerd los loop.*

*Die letterkundige lewe is ook ten nouste verbonde aan die biblioteekwese van ons land. Ons het reeds gewys op die toenemende leeslus by die Afrikaner, maar dit staan nog maar treurig met die biblioteekwese op plekke buite ons groot stede om. Die noodsaaklike volksopvoeding wat daar deur middel van die boek gedaan moet word, is in die verlede so verwaarloos en word so onseker aangepak dat 'n mens wonder wanneer reisende biblioteke ons wye en skraalbevolkte land sal deurkruis soos die geval in Amerika is en dat die ontwaakte leeslus en liefde vir die eie boek kragtig bevorder en aangemoedig sal word.*

*As jong land bestaan daar baie groot gevare dat die materiële oorweging hom kan meester maak van die hele maatskaplike lewe; daarteenoor is die onderste laag in die ekonomiese struktuur onontwikkeld en moet die blanke hom voortdurend met groot intellektuele ywer inspan om leier, voorligter en geestelike voog te bly. Alleen deur middel van die boek, 'n voorbeeldige sedelike en intellektuele peil kan dit gehandhaaf word. 'n Jong land soos Argentinië het voor die uitbreek van die huidige oorlog besef hoe noodsaaklik dit is om die letterkundige lewe te bevorder deur van staatsweë die kongres van die P.E.N. Club aan te moedig om daar gehou te word. Beroemde skrywers uit alle dele van die wêreld het na die jong kultuurland gekom, en die letterkundiges daar kon leer van ervare skrywers se ontwikkelde gevoel vir vorm, hulle omvattende en indringende intellektuele lewe en die skerpheid en helderheid waarmee letterkundige probleme beskou is.*

*Die Afrikaanse skrywer weet dat daar nog baie vir hom is om te leer en dat 'n lang ontwikkelingsweg, nou verbonde met die geestelike ewolusie van sy volk, nog voor lê. Hy wil graag gebruik maak van wat ervaring ander geleer het; hy wil deur heilsame vergelyking sy vormvermoë verfyn en kuns lewer wat bokant die amateuragtige en ondeurwerkte uit is.*

*Dit sal 'n ontsaglike wins vir die volk self beteken as dit kan gebeur, maar die egte skrywer moet ook gehelp word om sy moeilike taak behoorlik uit te voer.*



## Dr. GUSTAV PRELLER

DIE Jaarboek was alreeds op die pers toe die berig van dr. Gustav Preller se heengaan ons bereik het. Graag wil ons hulde bring aan die nagedagtenis van hierdie groot Afrikaanse geskiedkundige, letterkundige en joernalis. Dr. Preller se naam sal altyd verbind bly aan die groot en indrukwekkende stryd wat na die Tweede Vryheidsoorlog aangebind is om Afrikaans tot skryftaal te verhef. Met sy lewendige en kenmerkend persoonlike styl het hy vir hom 'n plek verower in die Afrikaanse letterkunde wat nie lig vergeet sal word nie. Afrikaanse skrywers sal sy naam en werk in dankbare herinnering hou.

# Generaal
# J. B. M. Hertzog†

Sedert die verskyning van ons laaste Jaarboek is genl. J. B. M. Hertzog, die grootste kampvegter wat die Afrikaanse taal ooit gehad het, oorlede. Daar is van bevoegde kant hulde gebring aan wat genl. Hertzog vir Suid-Afrika se vooruitgang en vir die konstitusionele vrywording van die jong staat verrig het. Vir Afrikaanse skrywers pas dit veral om hulde te bring aan sy nagedagtenis vir die titaniese stryd wat hy vir die uitdrukkingsmiddel van hulle gees, hulle moedertaal, gevoer het, sodat dit uiteindelik een van die amptelike tale van die Unie geword het.

Genl. Hertzog was van jongsaf besiel met 'n hartstogtelike liefde vir die volk waaraan hy behoort het, en nadat die vryheid van die twee republieke vernietig is, het hy, wat tot aan die einde bly veg het, die stryd aangebind vir die erkenning van die taal en die onafhanklike bestaansreg van sy neergevelde volk. Eers is onder die begrip „taal" natuurlik Hollands verstaan, maar geleidelik het Afrikaans as volkstaal sy volwaardige plek opgeëis, alhoewel genl. Hertzog steeds bly maan het dat die Hollandse kultuuragtergrond, wat soveel vir sy vorming as geleerde beteken het, nie verwaarloos moet word nie. Hy het besef dat as die volk se taal aan hulle ontneem word, hulle sedelik en maatskaplik in 'n volkome minderwaardige toestand sal verval en dat hulle dan uiteindelik nie eens meer sal besef dat 'n onreg teenoor hulle gepleeg word nie.

Die toesprake wat hy tussen die jare 1907 en 1913 oor die Afrikaner, sy taal en sy voortbestaan as selfstandige volk gelewer het, was so deurdag dat geen enkele kultuurleier later iets noemenswaardigs by hulle deurwrogte inhoud kon voeg nie. Gelukkig dat genl. Hertzog, as deeglike geleerde en steekhoudende denker, destyds 'n grondige studie gemaak het van die intieme samehang tussen taal en nasie-selfstandigheid en dat hy die beunhasige gepraat van onbevoegdes, nie alleen van Engelse kant nie maar ook onder eie mense,

met 'n felle onweerlegbaarheid afgemaak het waardeur die eerste groot oorwinning aan 'n ontwakende volk besorg is. Vir daardie onverskrokke optrede in 'n tyd toe die Afrikaanse kultuur weinig kragtige verdedigers gehad het, sal genl. Hertzog onthou word solank daar 'n Afrikaanse taal bestaan.

Die Afrikaanse taal en letterkunde het vir hom (soos blyk uit die Hertzog-prys) na aan die hart gelê; hy was 'n groot bewonderaar van die flinkgeskrewe essay, van die kernagtige gedagte, en die laaste somber dae van sy lewe is vir hom draaglik gemaak deur die werke van denkers en digters, vir wie hy, as kultuurmens, 'n groot eerbied gevoel het en oor wie hy ure lank gesels het.



# Kuns en Kennis van die Boek

ELIZABETH HARTMANN

DIE boek, draer van ons letterkunde, tolk van ons beskawing, geniet vandag 'n belangstelling soos nooit vantevore nie. Dit is nou ook van pas vir ons almal, die gewone man sowel as die student, om nader stil te staan by die dieper wese van boeke, by boeke as kunsvoorwerpe, as geestesvrugte, en as 'n vertroude geselskap handlangers wat ons na wil en wens kan opkommandeer; by alles, kortliks, wat bekend is as „biblografie."

Letterlik beteken bibliografie: „beskrywing of kennis van die boek." Maar wat sluit dit nie alles in nie! Dit is 'n stuk beskawingsgeskiedenis in die klein.

Hierdie kennis van die boek word in twee onder-afdelings geskei:

I. **Beskrywende of historiese bibliografie,** wat handel oor die fisieke samestelling van die boek: die vervaardiging van papier en die eienskappe van verskillende papiersoorte; die tegniek van die drukkuns en die ontwerp van verskillende letters; illustrasie-metodes; boekbindery.

II. **Praktiese bibliografie en boekekeuse,** wat meer bepaald te doen het met die inhoud van die boek. 'n Bibliografie is enige lys geskrifte wat om die een of ander rede bymekaar vermeld word: boeke, tydskrifartikels, e.a. dokumente wat in 'n bepaalde gebied uitgegee is, of oor 'n bepaalde onderwerp handel, of deur 'n bepaalde persoon geskryf is, of deur 'n bepaalde persoon in verband met sy studies gelees is. Hierdie bibliografieë dien 'n groot verskeidenheid van doeleindes wat hieronder nader toegelig word — dit is as 't ware die fondament waarop alle intelligente omgang met boeke berus.

## I. Beskrywende of historiese bibliografie

*Ontstaan van skrif*

Daar is bewys dat reeds in die oertyd die mens 'n groot behoefte gehad het om op tasbare wyse sy gedagtes aan

sy medemens mee te deel. Baie vroeg al het hy ontdek dat hy met sekere grond- en plantstowwe gekleurde tekens kon maak, of met 'n harde, skerp voorwerp indrukke kon maak op 'n sagter stof. So het die Egiptenare op die plat, bewerkte oppervlakte van die papirusriet prentjies geteken wat van hulle doen en late vertel. So ook het ons eie Boesmans prentverhale vir hulle bure en nageslagte op die mure van hulle grotwonings agtergelaat. Die Babiloniërs het hulle tekenings met skerp riete op sagte klei gekras. Javane en ander volkere het met 'n skerp voorwerp krasse op palmblare gemaak, en dit daarna met as swart gemaak.

Prente, wat alledaagse begrippe aangedui het, het herhaaldelik voorgekom, en die mense het dit slordig begin teken, sodat die tekenings naderhand blote simbole van sekere begrippe geword het, waarin die oorspronklike beeld glad nie meer herkenbaar was nie. So het bv. ons A uit 'n ossekop ontwikkel. Die tekens, wat eers woorde of sinne en sinsnedes voorgestel het, het later ontwikkel tot slegs lettergrepe en uiteindelik tot net enkelvoudige klanke of letters.

Naas hierdie skriftelike kommunikasies staan ander interessante vorme van gedagtewisseling, wat sporadies geblcei het. Onder die mees bekende is die „kwippa" van die Peruviane. Dit was 'n dik koord (van een tot vyftien of twintig voet lank) waaraan 'n aantal kleiner koordjies vasgebind is. Die verskillende lengtes, diktes, posisies, afstande en kleure van die koordjies het almal 'n betekenis gehad. Op hierdie manier is voorvalle opgeteken, rekenings gehou, en boodskappe gestuur. Onder die Noord-Amerikaanse Indiane was die gangbare „skryf"-middel die „wampum-belt," waarin boodskappe, ens., deur middel van patrone van gekleurde skulpkrale ingeweef is. Dink ook aan die versending van boodskappe deur tamboerslae onder die inboorlinge van Afrika.

Dit was 'n betekenisvolle ontwikkeling van hierdie moeisame skryfmetodes tot die pragtige manuskripte van die Middeleeue. In hoe hoë aansien die skryfkuns toentertyd gestaan het, word bewys deur die weelderige boeke wat aan ons oorgelewer is. In die kloosters het skrifgeleerdes hulle dae geslyt met sorgsaam boekdeel na boekdeel letter vir letter af te skryf, en die bladsye met die allerfynste gekleurde tekenings te versier.

Voorbeelde van hierdie pragmanuskripte, of tenminste getroue reproduksies, is in die meeste groot biblioteke te sien. Die Suid-Afrikaanse Openbare Biblioteek in Kaapstad het 'n mooi versameling.

*Ontstaan en ontwikkeling van die drukkuns*

Die manuskripboeke, langsaam en sorgvuldig met die hand geskryf, was buite die bereik van die groot gros van die mense. Vir hulle kennis en idees was hulle verlaat op wat die geleerdes — meestal monnike — vir hulle wou of nie wou vertel nie. Wat 'n omwenteling in die beskawingstoestand was dit toe omtrent 1440 'n manier uitgevind is om boeke te vermenigvuldig: nie een eksemplaar in 'n paar weke of maande nie, maar tot op honderde in een dag!

Die idee het nl. ontstaan om in plaas van elke letter elke keer opnuut te teken, 'n vorm te maak, dit met kleurstof te smeer, en so met weinig moeite 'n hele aantal afdrukke van dieselfde beeld of teken te maak, d.w.s. om te *druk* i.p.v. te *skryf*.

Naas die gebruik van los lettervorme, wat oor en weer in verskillende woordverbindinge gebruik kon word, kry ons in die vroegste tyd ook die s.g. „houtsnee-boeke" waarin 'n prent met bygaande teks as geheel uit een blok hout gesny is.

Boeke wat tussen die tyd van die uitvinding van die drukkuns en die einde van die 15de eeu gedruk is, is bekend as „incunabula" of wiegdrukke, d.w.s. boeke uit die kinderjare van die kuns. Dat daar nog heelwat van hierdie vroeë boeke nou 400 jaar later nog bestaan, getuig van die sorg waarmee hulle vervaardig is.

Sowel die meganiese drukproses as die ontwerp van die letters het natuurlik in die loop van die eeue baie ontwikkeling ondergaan. Na lettersettery met die hand kom die opstel van die druk deur masjienes, volgens dieselfde beginsel as die tikmasjien. Die handpers, waarby elke bladsy afsonderlik geplaas en afgedruk was, is vervang deur die masjienpers, waarvan die rolpers die jongste en snelste ontwikkeling is.

Die ontwerp van die eerste drukletters het dié van die voorafgaande manuskripte getrou gevolg. Later ontwikkel die Gotiese letter (waarvan die moderne Duitse letter, of „Fraktur," 'n afstammeling is), die kursiefletter, en die gewone

Latynse letter, met sy tallose variasies, van vandag. Bibliotekarisse sowel as skrywers, uitgewers en drukkers self, maak 'n taamlik uitgebreide studie van tipografie; die estetiese hoedanighede van die verskillende letterontwerpe; letterontwerpe, lettergroottes en lengte van reëls met betrekking tot gemaklik leesbaarheid; verhouding tussen styl en grootte van letter, lengte van reël, grootte van bladsy, tint en tekstuur van papiersoort, met die oog op die estetiek sowel as op ekonomiese oorwegings van papierverbruik.

*Papier en papiersoorte*

Soos ons gesien het, is in die vroegste tye allerlei materiaal gebruik om op te skryf. Dit blyk dat papier oorspronklik aan die begin van ons jaartelling in die Ooste vervaardig is. Die kuns is egter eers omtrent die 10de eeu in Europa ingevoer, en dit het 'n eeu of vyf geduur voordat dit velyn en perkament feitlik geheel vervang het.

Papier word gemaak van plantstowwe (bv. gras) wat verbrysel en tot pap gemaak word, en so bewerk dat die fyngebreekte vesels saamgeweef word om 'n gladde, hegte tekstuur te gee. Verskillende bestanddele en vervaardigingsprosesse lewer natuurlik verskillende kwaliteite papier op. Die boekekenner moet vertroud wees met die betreklike duursaamheid, taaiheid en ander hoedanighede en koste van verskillende papiersoorte, sowel as met hulle geskiktheid vir verskillende doeleindes. 'n Lang woordeboek eis bv. 'n dun maar taai papiersoort, soos „sypapier" („India paper"); 'n praguitgawe van 'n digbundel mag verskyn op 'n swaar „geskepte" (met die hand vervaardigde) papier, wat jou by die aanraking daarvan met 'n gevoel van weelde deurdring; seker soorte illustrasies eis weer bepaalde papiersoorte om die beste te vertoon: glanspapier vir skerp details, dofpapier vir sagte nuanses, ens.

*Boekbindkuns*

Die bande van die ou, met soveel sorg geskrewe of gedrukte boeke was die inhoud waardig. Dit is 'n ware genot om 'n ou perkamentband, of 'n leerband ryklik versier met vergulsel, kleure, gespe, of selfs juwele, in hande te hou; of selfs om een van die mooi boeke wat die ou bande afbeeld deur te blaai. Hoe nugter is daarnaas die eentonige linnebande van die

20ste eeu. Gelukkig word daar teenswoordig weer meer aandag aan die estetiek van boekbande gewy, hoewel ons natuurlik vir alledaagse gebruik om ekonomiese redes nie kan teruggaan na die peil van vroeër nie.

Van praktiese standpunt bestudeer die boekekenner die verskillende metodes om die boek in sy band te heg, en die hoedanighede wat daarmee gepaard gaan: maklik oopslaan en platlê van die boek, duursaamheid van die aanlassing van die band aan die boek, e.d.m.

### *Illustrasie-metodes*

Nie die mins boeiende gedeelte van die beskrywende bibliografie is die studie van illustrasie-prosesse. Die beginsels van ets, houtsnee, kopergravuur, litografie, akwatint en ander kunsmedia kom almal daarby te pas. Daarnaas staan die meganiese prosesse wat onderskeidelik die mees geskik is om elkeen hiervan in gedrukte boeke oor te bring: lyn-clichés vir pen- of potloodtekenings; halftint-clichés vir fotografieë of prente met veel nuansering van kleur of lig en skaduwee; fotolitografie vir waterkleurprente, oorspronklike litografie, en dergelike media; kopergravuur vir ekstra fyn timbre, ens.

### *Fotografiese prosesse en die drukkuns*

'n Ontwikkeling in die drukkuns wat vandag veral die aandag trek is die toepassing van fotografie. Dit gebeur bv. dat wanneer 'n boek wat uit druk is, i.p.v. dat dit geheel opnuut letter vir letter geset word en die proewe letter vir letter gelees word, die oorspronklike boek bladsy vir bladsy gefotografeer word, sodat 'n 100 persent juiste afskrif spoedig verkry word. Deur dieselfde proses begin mense nou ook nuwe boeke reëlreg van die getikte handskrif te reproduseer sonder die omhaal van lettersettery.

Verder word dit ook gebruiklik om 'n bladsy, 'n hoofstuk, of 'n artikel waarvan 'n student of navorser 'n afskrif wil hê deur 'n eenvoudige proses vinnig en betreklik goedkoop te reproduseer.

Die jongste ontwikkeling is die mikrofotografie: 'n oorspronklike geskrif word gefotografeer op 'n klein strepie film, wat dan gebruik kan word om (a) miniatuurafdrukke te maak, wat met 'n vergrootglas gelees kan word; (b) vergrote afdrukke te maak; of (c) deur middel van 'n klein tafel-

projektor en -skerm direk gelees te word. Een voordeel hiervan is die besparing in bergruimte. In Amerika, bv. is o.a. alle jaargange van die *New York Times* wat oor die Wêreldoorlog, 1914-1918 loop, verkrygbaar op films, wat in 'n klein aantal kubieke duim geberg kan word; die koerante self neem miskien twintig planke in beslag. Bowendien vergaan koerantpapier taamlik gou, veral as dit veel geraadpleeg word, terwyl film duursamer is, en in elk geval kan sonder veel moeite meer eksemplare vervaardig word.

'n Verder voordeel van hierdie fotografiese prosesse is dat op hierdie manier maklik en goedkoop 'n klein aantal afdrukke van enige geskrif gemaak kan word, terwyl die groot onkoste van boeke *druk* alleen gedek kan word deur baie groot oplaes te verkoop. Vandaar dat die fotografiese metodes byval vind vir die publikasie van proefskrifte, wetenskaplike voordragte, en dergelike geskrifte wat 'n belangrike maar beperkte leserskring het.

Die boekkuns in Suid-Afrika laat ongelukkig heelwat te wense oor. Te veel van ons boeke verskyn op swak papier, met vaal ink en karakterlose letters gedruk. Bande is onartistiek, en onsekuur aan die boek geheg — iets wat bibliotekarisse eindelose hoofbrekens en baie geld kos. Dis nie seldsaam nie dat mens 'n boek kry sonder vermelding van uitgewer of drukker; 'n nog groter aantal boeke verskyn sonder datum; vertalings verskyn in die kleed van oorspronklike werke; herdrukke verskyn sonder dat dit as sulks gemeld word — gebreke wat 'n swaar beproewing vir die geduld van die student is.

Mindere kunsgehalte kan nog toegeskryf word aan die klein afsetgebied vir boeke en die betreklik hoë koste van produksie. Tog het enkele uitgewers in die laaste jare baie meer bevredigende werk gelewer. Ernstiger is die slordigheid en onakkuraatheid op die titelblad — ernstiger omdat dit aan niks anders as onverskilligheid te wyte is nie.

## II. **Praktiese bibliografie en boekekeuse**

*Aard en nut van bibliografiese werk en bibliografieë*

Die heterogene stroomvloed van geskrifte wat sedert die begin van die drukkuns uit die drukperse stort, neem steeds met benouende spoed toe. Dit is die taak van die biblio-

grafiese wetenskap om die strome in kaart te bring, sodat gebruikers van boeke maklik kan afstuur op dié wat hulle behoeftes die beste sal dien. Ons kan hier slegs die algemene aard van bibliografiese werk aanstip om die leser te laat besef dat daar meer in is as wat die oog raaksien.

*Bibliografie en katalogus*

Die algemene doel van beide katalogus en bibliografie is om aan te dui watter boeke bestaan deur 'n bepaalde skrywer, of oor 'n bepaalde onderwerp, en waar of hulle verkrygbaar is; en om die boeke op so 'n manier te beskryf dat 'n mens 'n beeld kan vorm van die aard en waarde van die boek, en aldus kan oordeel of dit vir hom van nut sal wees. Daar is natuurlik allerlei variasies op hierdie gegewens.

'n Katalogus is, streng opgevat, 'n lys van die geskrifte wat in 'n bepaalde versameling byeengebring is. 'n Bibliografie daarenteen mag alle bestaande geskrifte binne 'n gekose gebied insluit, afgesien van die stoflike aanwesigheid van eksemplare daarvan. Die onderskeid is egter nie altyd duidelik afgebaken nie. Ten eerste word die terme in die gewone doen los gebruik. Hoewel ons met enige reg kan praat van 'n katalogus van die uitgawes van een firma, is die *Suid-Afrikaanse katalogus van boeke* (algemene lys van uitgawes van alle uitgewers) eerder 'n bibliografie. Daarenteen kan die boekeskat van 'n biblioteek so uitgebreid wees dat 'n katalogus daarvan groot bibliografiese waarde het. Dit is veral die geval wanneer 'n biblioteek hom daarop toespits om materiaal oor een bepaalde onderwerp te versamel. Bv. die afdeling oor Afrika in 'n algemene biblioteek sal alleen 'n beperkte aantal boeke bevat. Neem daarenteen die biblioteek van die Royal Empire Society in Londen, wat trag om alle moontlike stof oor die Britse Ryk te vergaar. Deel I van sy katalogus (bevattend Afrika) maak een van die volledigste bibliografieë wat daar oor Afrika bestaan, uit,

'n Bibliografie kan *volledig* of *gekeurd* wees. 'n Volledige bibliografie trag om alle bestaande geskrifte in sy gebied op te noem, afgesien van hulle waarde. 'n Keurbibliografie meld alleen uitgekose werke — meestal met die doel om as gids tot die beste boeke te dien.

*Nut van Bibliografieë.* Die boekeman maak voortdurend gebruik van bibliografiese apparaat om gegewens op te soek of te kontroleer. Hy het 'n terloopse verwysing na die een of ander boekwerk gekry, en nou wil hy weet: Is die skrywer se naam korrek? Is die titel korrek? Bestaan daar altemit twee of meer werke met slegs effens afwykende titels — iets wat taamlik dikwels voorkom. Wanneer is die boek gedruk? Is daar miskien 'n nuwere uitgawe wat meer resente stof bevat? Wat is die prys? Vir sulke vrae het mens natuurlik volledige bibliografieë nodig.

'n Ander geval: Iemand maak 'n studie van gronderosie. Hy moet weet hoe ver die kennis oor hierdie onderwerp reeds gevorder is, opdat hy daarop kan voortbou, en nie sy tyd verkwis met werk wat reeds deur ander verrig is nie. Terselfdertyd moet hy sy bevindings kan toets aan dié van ander wat verwante werk gedoen het. Hier is die ideaal natuurlik 'n volledige bibliografie van die onderwerp. Dit lê egter nie dikwels klaargemaak voorhande nie. Die navorser moet dit dan self saamstel uit 'n hele reeks bibliografiese gereedskap: katalogusse van verskillende biblioteke, lektuurlyste in monografieë, lyste van tydskrifartikels, ens.

Ten derde kry ons die persoon wat wil weet wat die *beste* geskrifte oor bepaalde sake is, bv. 'n onderwyser wat vir sy skoolbiblioteek 'n betroubare versameling oor algemene onderwerpe wil saamstel; of iemand wat vir sy eie belangstelling iets wil weet oor elektrisiteit, of oor Nederlands-Indië, of oor praktiese tuinbou. Vir hulle gerief bestaan die keurbibliografieë. Een van die mees bekende algemene gekeurde lyste is *Best Books*, uitgegee deur die firma Sonnenschein, in ses boekdele, volgens onderwerp ingedeel. Soortgelyk, maar kleiner, is die nuttige *Books to Read*, uitgegee deur die Britse Biblioteekvereniging. Naas hierdie algemene keurlyste bestaan daar tallose oor afsonderlike onderwerpe.

*„Bibliografiese Gegewens."* 'n Sekere stel gegewens is nodig om 'n boek volledig te beskryf en te onderteken. Mettertyd is vir hierdie beskrywing 'n formule vasgestel wat met klein afwisselinge algemeen aangeneem is deur bibliotekarisse, bibliograwe, geleerdes, uitgewers, en boekhandelaars —almal wat veel met boeke omgaan. Die graad van volledigheid wissel af met die doel — 'n geleerde biblioteek sal meer besonderhede bevat as die katalogus van 'n populêre biblioteek — maar die bestanddele is dieselfde. So sal bv. eersgenoemde volledige voorname van die skrywers gee, met datums van geboorte en sterfte, terwyl die tweede slegs voorletters gee.

Hier volg die bestanddele van so 'n bibliografiese beskrywing, met voorbeeld:—

Skrywersnaam (altyd die van eerste, gevolg deur voorname of voorletters), met of sonder datums;

Titel en ondertitel, insluitend redakteurs, vertalers of ander medewerkers, en uitgawe;

Impressum, d.w.s. plek van uitgawe, uitgewer en datum (altyd die datum van die uitgawe onder hande);

Kollasie, d.w.s. aantal bladsye of dele, illustrasies en grootte; serie.

HOOGENHOUT, Casper Peter, 1843-1922.

Gedigte . . . versorg deur P. J. Nienaber.

Johannesburg, ens.: Voortrekkerpers, 1941.
[8], xiv, 196 bls. 1 pl. (faksimilee). 22sm. (Uitgawe van die Patriotvereniging vir Afrikaanse teksuitgawes. nr. 4. Tweede jaarg. nr. 1.)

Aldus die deurslag-opgawe. Daar is natuurlik onnoembare variasies, sowel in die hoofopskrif as in die besonderhede. Dink bv. aan 'n versameling opstelle of toesprake deur verskillende persone i.p.v. deur een skrywer. Hier verskyn die naam van die redakteur as opskrif; indien daar geen redakteur is nie, staan dit direk onder titel. Publikasies van amptelike liggame, met hulle komitees, onderkomitees en kommissies, lewer heelwat netelige probleme op. Diegene wat geen voorbereiding in die bibliografie het nie, het dikwels baie moeite om dergelike geskrifte op te spoor.

Redakteurs, vertalers en ander medewerkers kry egter 'n verkorte opgawe of 'n verwysing ten behoewe van die lesers wat die werk onder daardie name ken, en nie onder name wat, bibliografies-beskou, die skrywer is nie.

Die gegewens in die beskrywing kan nog verder uitgebrei word deur toevoeging van:—

(a) Verdere bibliografiese nota, wat die hele geskiedenis van die verskillende uitgawes bevat, bv.: Eerste druk 1900; herdruk 1904; tweede hersiene uitgawe 1906; derde hersiene en vermeerderde uitgawe, voorberei deur Professor A.B.C., in 2 dele 1910.

(b) Bandstof — leer, linne, karton, ens.

(c) Beskrywende annotasies of aantekeninge wat die aard, omvang, standpunt, ens., aandui, opdat die leser kan oordeel of die boek geskik sal wees vir sy doel. Aldus kan aangeteken word of die boek bedoel is vir die leek, of as 'n tegniese studie vir die vakman; of dit miskien 'n vervolg op 'n vorige boek is, of dat dit op enige ander manier in verband gebring moet word met ander werke, ens.

(d) Prys.

(e) Plekaanwysing. In 'n lys van seldsame boeke (soos wiegdrukke, beperkte oplaes, manuskripte, ens.) kan aangedui word watter biblioteke eksemplare besit. 'n Voorbeeld is die *Lys van Afrikaanse publikasies van die eerste periode,* in Nienaber en Nienaber se *Geskiedenis van die Afrikaanse letterkunde . . . tot aan die einde van die 19de eeu.* (Van Schaik, 1941) bl. 337-51.

Terloops kan ons hier ook gewag maak van die sg. „gesamentlike katalogus" („union catalogue"). Dit is 'n katalogus nie van een biblioteek nie, maar van 'n groep biblioteke binne 'n vasgestelde gebied. By elke opgawe word aangegee in watter een (of meer) van die groep 'n boek te vind is. So'n katalogus bestaan meestal net op kaarte in die sentrale biblioteek van die groep, hoewel dit ook in gedrukte boekvorm voorkom. (Vgl. *Catalogue of Union periodicals* hieronder).

Die Staatsbiblioteek in Pretoria, wat as sentrum dien van 'n onderlinge uitleningsisteem dwarsdeur die Unie, het 'n jaar of twee gelede begin met die saamstelling van so'n katalogus van die vernaamste biblioteke in die land. Elke biblioteek is gevra om duplikate van sy kaarte aan die sentrale biblioteek te stuur. Dit is 'n begin, maar dit sal jare duur voordat alle biblioteke hulle hele katalogusse kan aftik. Intussen probeer die Staatsbiblioteek alle aangevraagde werke wat hy nie self besit of opgeteken het nie deur middel van omsendbriewe op te spoor.

'n Belangrike onderneming wat nou juis van die pers verwag word, is die *Catalogue of Union periodicals. Volume I: Science and technology; edited for the National Research Council and National Research Board by Percy Freer. Johannesburg,* 1943. ('n Nuwe en aansienlik vermeerderde uitgawe van 'n vroeër lys). Hieruit kan die student onmiddellik sien of 'n bepaalde nommer van 'n bepaalde wetenskaplike tydskrif in enige biblioteek in die land teenwoordig is. Planne is beraam vir 'n tweede deel wat die geesteswetenskappe (kuns, lettere en sosiale wetenskappe) sal dek, maar die werk is tydelik deur die oorlog stopgesit.

*Rangskikking van Opgawes.* Die drie vernaamste beginsels vir die indeling van bibliografiese lyste is (a) alfabeties volgens skrywer, (b) alfabeties volgens titels, en (c) volgens onderwerpe. Verskillende kombinasies en variasies is moontlik. Skrywerslyste en titellyste eis hier geen verder toeligting nie. Indeling volgens onderwerp kan geskied met alfabetiese opvolging van die onderwerpe, of met sistema-

tiese indeling — 'n voorbeeld sal die onderskeid duidelik maak:—

*Alfabeties* Afrika
Batavia
Elektrisiteit
Kaapprovinsie
Moorreesburg
Naturelle
Paarl
Suid-Afrika
Wellington

*Sistematies* Afrika
Suid-Afrika
Kaapprovinsie
Moorreesburg
Paarl
Wellington

Skrywers en onderwerpe, sowel as titels, kan ook bymekaar gevoeg word in een alfabetiese opvolging — dit is die sogenaamde „woordeboekkatalogus." Vir drie verskillende geskiedenisboeke sou dit so lyk:—

BOTHA, C. G. Die Hugenote in Suid-Afrika.
G E S K I E D E N I S
Botha, C. G. Die Hugenote in Suid-Afrika.
Leipoldt, C. L. Die Voortrekkers.
Van der Merwe, P. J. Die Trekboer in die geskiedenis van Suid-Afrika.
Hugenote in Suid-Afrika, deur C. G. Botha.
LEIPOLDT, C. L. Die Voortrekkers.
Trekboer in die geskiedenis van Suid-Afrika, deur P. J. van der Merwe.
VAN DER MERWE, P. J. Die Trekboer in die geskiedenis van Suid-Afrika.
Voortrekkers, deur C. L. Leipoldt.

Nog 'n klein waarskuwing: dat „so eenvoudig soos ABC" nie altyd so eenvoudig is nie! Opgawes kan bv. (a) „volgens letters" of (b) „volgens woorde" gerangskik word. Weer 'n paar voorbeelde:—

(a) Kind en sy godsdiens
Kinderalbum
Kinders en katjies
Kinderskool
Kinders sonder sorg
Kinders van die Voortrek
Kindervreugde
Kind of ouer
Kind van die veld

(b) Kind en sy godsdiens
Kind of ouer
Kind van die veld
Kinderalbum
Kinders en katjies
Kinders sonder sorg
Kinders van die Voortrek
Kinderskool
Kindervreugde

Woorde met koppeltekens lewer nog meer verwikkelinge op. As u 'n gewenste opgawe dus nie onmiddellik raakloop nie, soek dan nog maar 'n bietjie hoër en laer.

*Vorm van uitgawe.* Ons praat hier vernaamlik oor bibliografieë wat as afsonderlike boeke verskyn. Ons moet egter nie dié vergeet nie wat in ander werke voorkom nie. Almal is mos bekend met die „Bibliografieë," „Literatuurgidse," „Lyste van geraadpleegde werke," ens. wat dikwels agter in 'n boek verskyn, of aan die end van afsonderlike hoofstukke. Nuttig is ook die bibliografieë wat in naslaanwerke, soos ensiklopedieë voorkom. Die „Cambridge histories" bevat baie uitgebreide boeklyste by elke hoofstuk. *Cambridge history of the British Empire. Volume* 8: *South Africa* bevat omtrent die volledigste lektuurlys oor Suid-Afrikaanse geskiedenis wat daar bestaan.

### *'n Paar Belangrike Soorte van Bibliografieë met Voorbeelde*

*Nasionale bibliografieë en boekhandelbibliografieë.* Nasionale bibliografieë is lyste van geskrifte wat in 'n bepaalde land verskyn het. 'n Tipiese voorbeeld is Charles Evans se *American bibliography: a chronological dictionary of all books, pamphlets and periodical publications printed in the United States of America from the genesis of printing in* 1639 *down to* 1820. New York, 1903—34. 12 dele. Die titel toon die omvang van die werk aan. Dit is voortgesit in verskillende later werke. Soortgelyk is Johannes van Abkoude se *Naamregister van de bekendste en meest in gebruik zijnde Nederduitsche boeken welke sedert het jaar* 1600 *tot het jaar* 1761 *zijn uitgekomen,* en later supplementbande.

Die bibliografiese optekening van Suid-Afrikaanse uitgawes is nog baie onvolledig, hoewel daar 'n paar nuttige en belangrike werke bestaan. Wel die mees bekende is:

Mendelssohn, Sidney. South African bibliography. London: Kegan, Paul, 1910. 2 dele.

Dit is 'n skrywerslys van die partikuliere biblioteek van Mendelssohn (nou in besit van die Parlementsbiblioteek). Daar dit 'n buitengewoon uitgebreide versameling is van boeke oor Suid-Afrika sowel as die wat *in* Suid-Afrika gedruk is, het die katalogus groot biblografiese waarde, hoewel dit natuurlik lank nie volledig is nie.

Toevoegings na 1910 is opgeneem in die kaartkatalogus in die Parlementsbiblioteek, maar beraamde planne vir uitgawe het nog geen vrug gedra nie. In 1938, 1939 en 1940 het egter 'n *Jaarlikse lys van Africana wat by die Parlementsbiblioteek toegevoeg is,* verskyn.

Suid-Afrikaanse Katalogus van Boeke/South African Catalogue of Books/Boeke uitgegee 1900-1939/Books published 1900-1939/Uitgegee deur Nico Coetzee, Stellenbosch, 1941.

Dit voorsien 'n groot behoefte in ons bibliografiewese, maar ongelukkig bevat dit baie leemtes en onnoukeurighede.

Die heel vroeë Engelse en Hollandse uitgawes is opgeteken in:

Laidler, P. W. Pre-Victorian products of the Cape Press, 1796-1837. Suid-Afrikaanse Biblioteekvereniging, 1935.

Wanneer sal die Engelse en Nederlandse uitgawes van 1837-1900 gedek word?

'n Nuttige lys vir Afrikaanse werke is:

Unie van Suid-Afrika. *Parlementsbiblioteek.* Gids tot die publikasies in en oor Afrikaans in die Parlementsbiblioteek, 2de uitgawe, 1934. Die bevat tydskrifartikels sowel as boeke, volgens onderwerpe ingedeel.

Vreugdewekkend is die verskyning van:

Nienaber, P. J., *samesteller.* Bibliografie van Afrikaanse boeke (6 April 1861 — 6 April 1943). Johannesburg: Publicité Handelsreklamediens, 1943.

Dit is ingedeel volgens skrywers, titels, en onderwerpe, en die letterkundige werke daarby ook nog kronologies. Verder kom adreslyste van skrywers en uitgewers en ander bibliografiese inligting voor. Dr. Nienaber het verbasende sukses gehad met die opspoor van weinig bekende en vergete boeke (skool- en kinderboeke en pamflette inkluis), en die waarde van die werk kan nie lig oorskat word nie.

*Boekhandelbibliografieë.* In die meeste lande verskyn gereeld lyste van alle nuwe boeke wat gepubliseer word. 'n Tipiese voorbeeld is die maandelikse Amerikaanse *Cumulative Book Index*, bevattende feitlik alle boeke wat in die Engelse taal verskyn, in Amerika, Engeland en die Dominiums en elders. In Nederland is daar *Brinkman's Cumulatieve Catalogus* (vanaf 1846), en in Engeland die *English Catalogue of Books* (jaarliks vanaf 1835).

Sedert 'n tiental jare het die Staatsbiblioteek in Pretoria 'n maandelikse getikte en vermenigvuldigde lys saamgestel van *Publikasies ontvang ooreenkomstig Kopieregwet van* 1916. Daar is onvermydelik leemtes waar die uitgewers (veral klein sake en individue of verenigings wat slegs by uitsondering iets publiseer) versuim om hulle publikasies in te stuur, soos hulle volgens die wet verplig is om te doen. Baie, selfs van die groter firmas, versuim steeds om pryse te meld.

Die uitgewers van bogemelde *Suid-Afrikaanse Katalogus van Boeke* gee ook 'n maandelikse lys van nuwe boeke (Afrikaanse en Engelse) uit.

Die *Bibliografie* van Dr. Nienaber word ook voortgesit in maandelikse lyste van nuwe boeke (alleen Afrikaanse) wat in *Die Brandwag* verskyn.

*Onderwerpsbibliografieë.*

Soos reeds aangedui, kan onderwerpsbibliografieë twee soorte vrae beantwoord: ten eerste, watter geskrifte is daar al ooit geskrywe oor 'n onderwerp? ten tweede, wat is die beste boeke oor 'n onderwerp, of die mees geskikte vir 'n bepaalde doel? 'n Bekende voorbeeld van die volledige soort is die *Subject Index of the Modern Works added to the Library*, 1881-1900, van die British Museum. Elke vyf jaar word supplementbande uitgegee. Daar die Museum nagenoeg alle belangrike boeke aanskaf, nie alleen op die Engelse mark nie, maar ook 'n groot persentasie uit die vernaamste ander Europese lande, kan taamlik volledig nagegaan word watter lektuur oor enige onderwerp bestaan.

Hiernaas kry ons bibliografieë wat tot bepaalde studiegebiede beperk is. Ons het reeds melding gemaak van die katalogus van die Royal Empire Society, van Mendelssohn, en van die *Cambridge History of the British Empire* oor Suid-Afrika. Tot kleiner gebied beperk is *Guide to the Literature of Chemistry*, deur E. J. Crane en A. M. Patterson, en hier te lande het ons die uitvoerige *Bibliography of South African Geology* van Dr. A. L. Hall, en weer die reeds gemelde lys vir Afrikaanse letterkunde van Nienaber.

Die meeste lesers sal ook wel bibliografieë van afsonderlike skrywers raakgeloop het. Een van die lywigste is seker die *Shakespeare Bibliography* van Jaggard, waarin elke uitgawe wat ooit van sy werke verskyn het, opgeteken en beskryf is, sowel as kritiese werke daaroor. Hier het ons die *Lys van boeke deur Ds. Du Toit geskrywe*, in J. D. du Toit se *S. J. du Toit in weg en werk.*

Hierbo het ons gepraat van keurbibliografieë ten behoewe van die gewone leser, met name Sonnenschein se *Best Books* en die Britse Biblioteekvereniging se *Books to Read.* Onder keurbibliografieë oor bepaalde onderwerpe neem die boeklyste van die National Book Council 'n belangrike plek in. Dit is kort lyste van 'n paar bladsye, opgestel deur deskundiges. Telkens word nuwe onderwerpe behandel, en telkens word hersiene uitgawes gelewer. No. 59 handel oor Suid-Afrika—aardrykskunde, geskiedenis, ekonomie, natuurkunde, ens. Ander onderwerpe is Landbou, Lugvaart, Drankkwessie, Radio, Christendom en maatskaplike probleme, ens. In 1940 is 'n onderwerpsregister op al die lyste uitgegee.

Van besonder belang vir onderwysers is die gidse tot ontspanningslektuur en aanvullende leesstof, soos bv. J. Nield se *Guide to the Best Historical Novels and Tales; 5th ed.* (Matthews, 1929) en E. A. Baker se *Guide to the Best Fiction, English and American, from Foreign Languages, enl. ed.* (Routledge, 1932).

*Amptelike Publikasies*: Selfs die gewone man het af en toe geleentheid om wette, proklamasies, verslae van gekose komitees, ens. te raadpleeg, en daar bestaan verskillende bibliografiese werke om hom te help vind wat hy nodig het. So is daar bv. die *Monthly List of Government Publications* (Engeland), volgens onderwerp ingedeel, wat jaarliks gekumuleer word. In Suid-Afrika is daar ongelukkig geen dergelike volledige lopende lys nie. 'n Nuttige reeks is egter die *Index to the Annexures and Printed Papers of the House of Assembly*, 1854 *to* 1897 (Cape Times, 1899), met sy tienjaarlikse bylaes. Allerlei amptelike dokumente kan hier onder onderwerp opgespoor word. 'n Dergelike lys vir nuwe uitgawes is egter broodnodig.

*Repertoriums van Tydskrifartikels, Versamelwerke, ens.*: Baie kennis lê opgesluit nie in monografieë nie, maar in tydskrifte, en versamelwerke wat opstelle, hoofstukke of ander afdelings oor 'n menigte uiteenlopende onderwerpe bevat. Hoe kan ons sulke artikels opspoor? Die antwoord is te vind in die repertoriums of registers, wat in een lys die artikels uit 'n groot aantal tydskrifte of boeke indekseer, onder skrywersnaam en/of onderwerp. Hulle verskyn by tussenpose, en word meestal jaarliks gekumuleer. As u dus bv. wil weet wat onlangs gedoen is op die gebied van liggaamsoefening in die skole hoef u net die laaste paar aflewerings van die *Education Index* na te slaan. Desnoods kan u nog die *International Index to Periodicals*, of *Nijhoff's Indeks op de Nederlandsche Periodieken van Algemeenen Inhoud* inkyk vir artikels wat miskien in tydskrifte van meer algemene aard voorgekom het. Daar bestaan 'n hele aantal wat oor spesiale onderwerpe handel, bv. *Agriculture Index, Industrial Arts Index, Engineering Index, Public Affairs Information Service*, en ander.

Die Suid-Afrikaanse Biblioteekvereniging het in 1940 aangevang met 'n *Repertorium op Suid-Afrikaanse Tydskrifartikels*. Dit verskyn op die oomblik halfjaarliks, met 'n kumulatiewe band vir die hele jaar. O.a. verskaf dit 'n register op alle boekresensies in die tydskrifte.

*Versamelwerke*: Dikwels wanneer ons gevra word na biografiese gegewens oor persone of kritiese beskouings oor hulle werke, neem ons toevlug tot so'n werk as Phyllis Riches se *Analytical Bibliography of Universal Collected Biography* (London, 1934). Daarin vind ons bv. dat daar 'n studie oor

'n minder bekende digter of ekonoom of politikus voorkom in 'n bepaalde versameling biografiese studies. Hoe nuttig sou dit nie wees as iemand hier 'n register sou saamstel op boeke soos Kritzinger se *Letterkundige Kragte*, Dekker se *Causerie en Kritiek*, Louw se *Berigte te Velde*, om maar nie te praat van die tallose Nederlandse bundels letterkundige studies nie.

*Bibliografieë van Bibliografieë*: „Maar hoe," vra u miskien, „kan ons weet watter bibliografieë daar oor 'n bepaalde onderwerp bestaan?" Hiervoor het ons bibliografieë van bibliografieë. Die volledigste algemene is Georg Stein se *Handbuch der Bibliographie; 4. Gänzlich Veränderte Und Stark Vermehrte Aufl.* (Leipzig, 1930). Van meer beperkte aard is R. A. Peddie: *National Bibliographies: A Descriptive Catalogue of the Works which Register the Books Published in each Country* (London, 1912). Die volledigste vir Afrika is *A Bibliography of African Bibliographies*, deur P. Freer en D. H. Varley, in *Suid-Afrikaanse Biblioteke*, 10: 38-42, 66-73, Okt. 1942, Jan 1943. Dit is ingedeel volgens streke, en volgens onderwerpe. Die afdeling Afrikaanse taal en letterkunde is, met 'n paar toevoegings, oorgeneem in dr. Nienaber se *Bibliografie*.

*Saamstel van 'n Bibliografie*: 'n Mens mag 'n bibliografie van 'n bepaalde onderwerp saamstel as basis vir sy eie studie, of vir bloot bibliografiese doeleindes, ten behoewe van almal wat in die onderwerp belangstel. As eerste bronne vir die saamstel van 'n bibliografie gee ons aan die hand: Katalogusse van alle biblioteke binne u bereik; toepaslike bibliografiese werke in hierdie biblioteke aanwesig; tydskrif-repertoriums. Daarna begin die meer intensiewe navorsing. Die werke wat u reeds het, sal verwys na ander titels wat ter sake is, of wat eers deurgelees moet word om te sien of dit werklik ter sake is. Waarskynlik sal u ook uitgebreide korrespondensie moet voer met persone wat miskien in besit is van seldsame stof; moontlik sal u moet rondreis om stof te soek, of dié wat nie vir uitlening beskikbaar is nie ter plaatse te raadpleeg.

Laat ons verder daarop aandring dat elkeen wat bibliografiese werk onderneem enigsins vertroud raak met die reëls van die bibliografiese kuns (vorm van opgawes, metodes van indeling, verwysings, registers, ens.), en dat hy die gewoonte aanwend om stip *volledig* en *akkuraat* te wees met sy gegewens. Baie lektuurlyste wat by proefskrifte ingereik word, is onverskillig saamgestel, sonder plan van rangskikking en sonder voldoende gegewens om die boeke behoorlik te onderken.

Ten slotte nog die wenk dat dit altyd handiger is om met kaarte of strokies te werk as met groot velle papier — een

opgawe op elke kaart — sodat maklik bygevoeg, weggeneem en verander kan word, en rangskikking algaande gewysig, ens. — iets wat veel moeite en verwarring kos wanneer onbuigsame bladsye gebesig word.

*Slot — Bevordering van Bibliografiese Werk:*

Die lesende publiek, veral studente, begin langsamerhand meer bewus te word van die bestaan van die bibliografiese wetenskap, en om gebruik daarvan te maak, hoewel daar nog baie meer deur ons bibliotekarisse gedoen kan word om dit bekend te maak. Dit kom my voor dat die tyd nou ook aanbreek dat pennevoerders meer werkdadig in die rigting van bibliografiese arbeid optree. Aan die maak van baie boeke kom geen end nie. Veel van die oorspronklike werk wat van die pers kom — vak-literatuur sowel as suiwer letterkunde — dra weinig nuuts of belangriks by, terwyl bestaande voortreflike werk ongelees bly omdat dit nie onder die aandag van die persone wat dit met plesier en voordeel sou kan lees gebring word nie. Ons dink bv. aan belangrike letterkundige, historiese en filosofiese studies wat verborge lê in die bladsye van die ou Kaapse tydskrifte: *Het Zuid-Afrikaansche Tijdschrift, South African Bookman,* en dergelike meer. 'n Volledige register daarop sou vir baie studente nuwe feite en gedagtewendinge aanwys. (Dr. P. J. Nienaber werk op die oomblik aan 'n register van alle artikels oor taal- en letterkunde, boekresensies inkluis, in die Afrikaanse tydskrifte en koerante van die begin af).

Nog 'n stuk bibliografiese gereedskap waar ons almal op wag, is 'n volledige lys van alle Suid-Afrikaanse tydskrifte van die begin af, met datums van oprigting en staking, wysiging van titels, verandering van redakteurs, en ander onreëlmatighede in die publikasie. Dit sou vir die student veel duister verwysings in ons geskiedskrywing ophelder. Dr. Nienaber het baie navorsing op hierdie gebied gedoen, en die Suid-Afrikaanse Openbare Biblioteek in Kaapstad het 'n taamlik volledige katalogus (op kaarte) van sy eie uitgebreide versameling van hierdie tydskrifte. Maar tyd en geld ontbreek om die werk persklaar te maak en uit te gee.

Die Suid-Afrikaanse Biblioteekvereniging het onlangs 'n Onderkomitee vir Bibliografie benoem om 'n opname te maak van al dergelike bibliografiese werk wat reeds gedoen is, wat onderweg is, en wat nodig is om gedoen te word; en om planne te beraam om dit gedoen te kry. Dit is voorgestel dat die hulp van belangstellende vrywilligers ingeroep sal word. Ons maak hier 'n beroep op alle moontlike belangstellendes om die hele saak hulle aandag te gee, en om ontwikkelings dop te hou.

# Los Gedagtes oor Prosa

Deur G. DEKKER

As ons terugkyk op die vier dekades letterkunde wat agter ons lê, is daar heelwat om dankbaar voor te wees. Wel is daar nog weinig wat uitstyg bo die tipiese van eie volk en tyd tot meer universele betekenis, maar daar is tog reeds figure en werke wat vir ons van waarde sal bly as openbaring van menslikheid en as uiting van wat daar gedurende dié jare in ons volk geleef het. Dit is veral die geval in ons poësie, in die gedigte van Marais, in „Oom Gert Vertel" en „Ragel" en in verse van Toon van den Heever, terwyl ons in Van Wyk Louw 'n figuur van Dietse betekenis besit en die sterkste bewys dat daar onder die uiterlik van verwarring en magteloosheid verborge krag en groei is.

Minder bemoedigend is die toestand in ons prosa, waar daar van groei die afgelope jare geen teken is nie. Daar vier dilettantisme hoogty.

Wel is daar 'n oorstelpende produksie en 'n werklik ongelooflike afset. Nienaber gee in sy werkie oor die Hollands-Afrikaanse Drukpers in Suid-Afrika op dat daar in die periode 1900-1930 ongeveer 2,000 boeke verskyn het, vanaf 1930 omtrent 3,000 en dat daar tans ongeveer 20 boeke per maand die lig sien. Dink ook slegs aan die verskillende intekenskemas met hulle groot aantalle intekenaars — ongetwyfeld is die ondernemingsgees van die uitgewers wat met sielkundige insig daarin geslaag het om die boek in die huis van die inisiatieflose potensiële leser te bring, 'n belangrike faktor. En dit terwyl daar die groot belemmering is van die papierskaarste en die beperkinge wat dit meebring. Hieruit blyk ongetwyfeld dat ons 'n Afrikaans-lesende volk word. Ook kan ons bly wees dat daar tans gereelde voorsiening is van lektuur wat vir die geestelike en intellektuele lewe van die volk van groot belang is. Selfs dat die groot publiek van oppervlakkige lesers hulle ontspanning soek in Afrikaanse verstrooiingslektuur en dat die haastige reisiger nou by die boek-stalletjie op die stasie gou 'n moordstorie of ligte tydskriffie in Afrikaans kan gaan koop, is 'n feit van betekenis omdat dit aantoon hoe Afrikaans sy plek op elke gebied verower.

Die vraag is egter of hierdie vooruitgang nie ernstige gevare inhou nie en of ons nie besig is om ons onderskeidingsvermoë te verloor nie. Wie skoolgaande kinders het, ondervind hoe hy self nouliks die tydskrifte kan lees waarop hy ingeteken is, omdat die jongspan so gretig die speurverhale daarin lees; hoe oral in sy huis moord- en speurverhale lê wat hulle uit skool- en dorpsbiblioteke betrek; hoe die onderwyser in baie gevalle juis daardie verhale uitkies om in die laer klasse daaruit voor te lees. Nou weet ek dat die kind behoefte het aan avontuurverhale en dat ons ouers ook maar die sonde met ons gehad het van die liefde vir Buffalo Bill. Ook wil ek hier nie weer die debat gaan open oor die moontlike („moontlike," ja!) kunswaarde van die spanningsverhaal nie, maar ek vrees tog dat ons voor ons oë 'n proses van vervlakking hom sien voltrek wat maar die voortsetting is van die werk wat die bioskoop en die Engelse en Amerikaanse verstrooiingslektuur so goed aangevoor het. Juis omdat daardie dinge nou in ons eie taal kom, skrywers en uitgewers aanspraak maak op ondersteuning omdat dit „Afrikaanse kultuur" is, is die invloed daarvan soveel sterker en is ons hard op pad om 'n hele geslag verstrooiingslesers te kweek, vir wie lees niks meer word nie as prikkeling van die senuwees in plaas van ontwikkeling en voeding van gees- en gemoed. Gelukkig is daar nog skrywers wat die jeugdige of onontwikkelde leser se dadedrang en heldeverering voed met die romantiek van die Afrikaanse lewe en verlede.

Ek het bietjie by die pedagogiese aspek hiervan stilgestaan, omdat daar die afgelope tyd wel enigsins eensydig beswaar gemaak word teen werke waarin seksuele sake behandel word. Die beskuldiging word openlik uitgespreek dat daar skrywers is wat hulle verlustig in beskrywings van sinnelikheid, opsetlik daardie drang prikkel. Sonder om op besondere werke in te gaan meen ek dat dit nie 'n goeie diagnose is nie. My beswaar is veel meer dat die outeurs wat hulle op hierdie terrein waag en daarby miskien in verset kom teen 'n sekere konserwatisme en preutsheid, nie oor die gawes en kunstenaarserns beskik wat alleen die reg gee om hierdie intieme en so uitersbelangrike aspek van die mens se lewe aan te durf. Alleen wie lewensrypheid en 'n hoë besef van kunstenaarsroeping besit, kan dit suiwer en kies uitbeeld. Geen kuns kan egter hierdie deur God inge-

skape lewensdrang, wat die stukrag kan wees tot soveel mooois en edels, onderdruk sonder groot skade nie. Dan sal dit ook op 'n ander, ongesonde wyse tot uiting kom. Wat natuurlik nie wegneem nie dat op die opvoeder die verantwoordelike taak rus om die onontwikkelde gemoed leiding te gee en in kennis te bring alleen met kunswerke of lektuur wat by sy geestelike ontwikkelingstadium pas.

Hiermee het ek weer teruggekom by my uitgangspunt: My verwyt van dilettantisme in ons prosakuns. Die ontstaan van 'n groot „mark" vir boeke, van die industrie van boekeskryf ook in ons land, het ook nadelig ingewerk op ons prosakuns, deurdat dit die grondgebrek daarvan versterk het: Gebrek aan artistieke erns. Wat in ons prosa te veel ontbreek, is die kunstenaar wat met onontkoombare geroepenheid, met die inset van sy hele persoonlikheid en ten koste van groot selfverlogening, tot selffoltering toe, die waarheid aan die lewe ontworstel en dit dan gestalte gee in 'n kuns waaruit alle toevalligheid, alle ydele mooidoenery weggeskroei is deur die hartstogtelike waarheidsdrang en skoonheidsgloed. Vandaar die gebrek aan verdieping en vernuwing. Ek was een van diegene wat in 1937 die verskyning van Hettie Smit se roman verwelkom het as die moontlike eerste teken van 'n verdieping en verdere ontwikkeling. Maar daardie so hoog nodige kentering het uitgebly. Ons is sindsdien oorstroom deur 'n hele reeks „psigologiese" romans, lank uitgesponne, breedsprakige sielkundige ontrafelinge, met weinig diepgang, met redenering inplaas van geestelike skouing en beelding. Didaktiek loer nog orals om die hoek, uiterlike romantiek moet die stukrag van die verhaal gee, opsetlike „simboliek" die dieper betekenis; die blote weergawe van uiterlike toevallighede en die „tipiese" moet lewenswaarheid gee, en in plaas van die sobere, strakke epiek van essensiële gebeure gee die skrywer ons subjektiewe natuurskilderinge en vlae van liriese verheffing en „woordkuns", waartussen momente van aangrypende dramatiek of gevoelige skildering van menslikheid verlore gaan — die voorbeeld van 'n paar van ons begaafdste en mees gelese skrywers het hier 'n onheilsame invloed uitgeoefen. Wie 'n kykie geneem het agter die skerms van die uitgewersbedryf, weet hoe uiters selde dit gebeur dat 'n outeur bereid is om 'n onrype werk 'n tydjie in sy laai te laat lê sodat hy dit later

kan verwerk as die konsepsie verdiep en gesuiwer is en die styl daardeur vanself ontdoen word van allerlei uiterlike fraaiighede en groei tot innerlike noodwendigheid. Daar is 'n koorsagtige haas om wat eenmaal geskryf is, dadelik in druk te sien, selfs by van ons goeie skrywers.

Veel van wat selfs ons verdienstelike digters gelewer het, sal die toets van die tyd nie deurstaan nie — dit blyk nou reeds. Maar van die ontsaglike prosaproduksie is daar bitter weinig wat more nog gelees sal word. En hoeveel boeke is daar wat ons met vrymoedigheid aan die buiteland kan voorlê? Daar mag betoog word dat hierdie agterstand met die „jeug" van ons volk en sy letterkunde, met die ontwikkelingspeil van ons leserspubliek saamhang, maar ons volk leef in die twintigste eeu, deel in die voorregte en die smart daarvan, en die kunstenaars wat deur daardie volk gedra word en sy diepste lewe moet openbaar, leef ook in die twintigste eeu, en dit sal grotendeels van hulle vermoë om 'n kragtige moderne letterkunde te skep, afhang of ons in hierdie tyd van internasionalisme en nivellering van die kleine sal bly voortbestaan as geestelik selfstandige volk. As ons volk vorentoe lewe, die nuwe werklikheid aanvaar en nie slegs weemoedig terugblik na die verlore idille van ons agrariese tydperk nie, sal die kuns dit moet openbaar, moedig, eerlik, saaklik. Tereg het Van Wyk Louw dit beklemtoon. Dat in ons prosa nog die uiting van essensiële menslikheid in suiwer kunsvorm ontbreek wat hierdie digter in sy poësie gee, is onrusbarend.



# Skrywer, Uitgewer en Volk

A. H. MURRAY

DAAR is deur die eeue baie pogings aangewend om sensuur op die gedagtelewe van die mens uit te oefen en om die openbare mening gesond te hou. Net soos die mens se denklewe is, so is die volk se gemeenskapslewe, want die openbare mening is 'n lewende eenheid van gedagtes en idees wat die handel en wandel van die mense bestuur. In Plato se dae was die Griekse gees aan die verswak. Kunstenaars het nie volgens eie invoeling groot werke geskep nie, maar het die smaak van die meerderheid nageaap; mense het kuns gebruik om geprikkel te word en nie om 'n verfynde insig te kry nie. Met hierdie soort kunstenaar handel Plato padlangs in sy werk oor die staat: „Sal ons hom nie uit ons staat wegstuur nie?"

Die Rooms-katolieke kerk het sy eerste *Index Librorum Prohibitorum* in 1564 uitgegee; onder die titels wat in die twintigste eeu op die *Index* voorkom, is die beroemde werk van Gibbon, werke van Victor Hugo en Balzac, en al die werke van Maeterlinck. In 1929 het die Amerikaanse stad Boston verbied dat die volgende titels, onder baie ander, binne sy gebied verkoop word: *The Wayward Man*, van St. John Irvine; *What I Believe*, van Bertrand Russell; *From Man to Man*, deur Olive Schreiner; *Power*, van Leon Feuchtwanger; *Twilight* van Kayserling; *The World of Mr. Clissold*, van H. G. Wells; *Doomsday* van Warwick Deeping; en Hemingway se *Farewell to Arms*. Die boekery van die staatsuniversiteit van Florida en van die kollege vir damesstudente is in 1928 op las van die senaat van die staat van Florida deur 'n komitee van geestelikes ondersoek om ketterse boeke oor die geskiedenis en sielkunde, en veral die psigo-analise, in die ban te doen. Onder die opskrifte wat op die tien predikante se lys verskyn het, was Wells se *Outline of History*, Westermarck se *Origin and Development of Moral Ideas*, Bernard Shaw se *Man and Superman*, *Principles of Sociology* van E. A. Ross en Allport se *Social Psychology*.

By tye word die behoefte aan vastigheid en die behoud

van die eie identiteit baie sterk deur die gemeenskap gevoel. Somtyds slaan die behoefte om eie aard te behou oor tot 'n vreesgevoel dat hy aan die vergaan is. Dan word krampagtige pogings aangewend om die eie aard te versterk wat juis die teenoorgestelde uitwerking het dat hulle meewerk om eie aard en identiteit te vernietig. Sodra mense begin bang word dat hulle lewenskyk verdring word, word hulle deur 'n primitiwiteit bevang wat soek om hulle te red deur toevlug na uiterlike gesag. Wette word gemaak waarin die aard van die nasionale etos vasgelê sou wees en wat deur die staatsgesag op die gees van die mens afgedruk moet word. Hulle dink dat hulle die lewende gees met reëlmatighede kan vaslê, soos die laere natuurverskynsels, en hulle vergeet dat wetmatigheid toeneem namate jy laer daal en die lewe afneem. *Hoe minder lewe, des te groter wetmatigheid; want die lewe is sy eie wet, en sy wet is om homself uit te lewe.*

Oorheersing van die eie gedagtelewe dreig nie net van buitekant nie: dit is die mindere gevaar. Oorheersing kan ook van binnekant kom, van die vyand binnekant die mure, en dit is die grotere gevaar. As die openbare mening nie sy siel skoon hou nie, *sluip die een of ander valse idee die heiligdom binne en verpes vandaar die lewende besieling en alle gesonde oordeel.* So kom ons vandag moeisaam los van 'n wolwe-idee in 'n skaapvel wat die lewenskyk van twee geslagte vervals het: die Darwinisme, waardeur mense in alle eerlikheid probeer het om die lewende gees af te lei van dinge wat nie eers die lewe besit nie, nog minder gees—en wat in die poging hulle eie-waarde verloor het. En van die eeuelange aanvaarding van die oordrewe opvatting dat alles wat uit die vlees kom, kwaad is, het miskien meer ongelukkigheid en onwaarheid ontstaan as van enige ander valse ideë-oorheersing wat in die hele geskiedenis te vinde is. Om die moderne gees te oorheers, doen die valse idee hom voor in die vermomming van die een of ander outoriteit. Hy doen homself voor in die kleed van „die wetenskap," „die kerk" of „die volksgees," en terwyl hy maar 'n kliek-aspirasie uitdruk, gee hy voor dat hy met die mond van die enige ware orakel praat. Onder hierdie valse voorwendsel maak hy 'n aanval op alle sye van die mense-gees; orals waar die gees vry beweeg — in die kuns en die literatuur — probeer hy

oorheers; hy maak 'n aanval op die skool, universiteit en kerk — die vestings van die vryheid van die volk.

Maar gedagtes het hulle eie lewensvorms en hulle moet in die geleentheid gestel word om hulle eie lewe uit te lewe. Om die reinheid van die gees te bewaar moet idees gelaat word om hulle uit te suiwer, en die uitsuiwering van idees kan nie van buite af kom nie. Dit vind plaas deur die wisselwerking en die wedywering tussen gedagte-inhoude, totdat die sterkes wat vorm het, behoue bly, en die swakkes vergaan; die waarheid het met die werklikheid te doen, en die werklikheid handhaaf hom altyd (anders sou hy nie werklikheid wees nie). Die uitsuiwering moet in die eie ideë-stryd plaasvind. Die idee kry sy vorm deur sy lewende en kritiese aanraking met die toestande en behoeftes van die omgewing. Uit hierdie aanraking ontstaan die werklikheid, want die werklikheid is soos dit in jou gedagtes lewe. Ware realisme is die realisme van die idee, en om sy werklikheidsin te behou moet die mens sy nugter ideë-omloop handhaaf.

Die lewende openbare mening skep sy eie organe waarmee hy sy gedagtegang versuiwer. Een van die organe is die kerk; dan is daar debatsverenigings en klubs wat maatskaplike aangeleenthede bespreek; daar is die openbare pers; *en bo-aan staan die bevoegde literêre kritikus.* Die metodes wat deur hierdie organe toegepas word om die openbare mening suiwer te hou, is dié van kritiese ontleding en bespreking. Daar bestaan daarom altyd in 'n lewende gemeenskap 'n mate van onderlinge teenstand tussen kerk, publieke mening, pers, ens. want die een is altyd vir die ander 'n endjie vooruit in die lewensgang; as hierdie skeppende botsing nie plaasvind nie, oorheers die een of ander orgaan die openbare mening, en dan word dink dogma en verstar die lewenskyk. Dan dink ons ons dink so-en-so, maar ons dink nie werklik so nie, want ons dinklewe word deur die een of ander kliek beheers. Elke gemeenskap moet gesonde bespreking van sy uitgangspunte aanmoedig. Vandag se mense het veral groot behoefte aan 'n histories-gegronde bespreking van sy geslagsopvattings. Dit is nie genoeg om te sê: ,die Bybel sê so-en-so nie, want tussen die waaragtigheid van die Bybel en die gees van die mens lê daar 'n dik newel van vertolking wat deur die eeue van besondere mense-behoeftes saamge-

pak het. As vrye, verantwoordelike kritiese ontleding nie die weg aanwys nie, is daar geen uitkoms nie.

### *Die Uitgewer*

Die geskiedenis loop nie padlangs nie; dit gooi telkens 'n draai en plaas sy swaartepunt op 'n ander plek. In 'n beskawing wat veral deur idees en gedagtes beheers word, is dit die uitgewer — wat sorg dra vir die verspreiding van idees en gedagtes — wat in ons tyd 'n heel besondere funksie vervul.

Die gevaar van diktatoriale sensuur van buite af op die letterkunde kom in die twintigste eeu nie hoofsaaklik van die kant van die staatsgesag nie; die gevaar lê in die druk wat deur seksies en klieke van die volksgroep op die uitgewer uitgeoefen word. Waar die hedendaagse uitgewer veral die taak het om idees en gedagtes in omloop te bring, word die aanval op die vryheid van die gees veral 'n aanval op die besigheid van die uitgewer. 'n Nuwe idee knyp gewoonlik soos 'n nuwe paar skoene, en dit verg oortuigingskrag en moet van die uitgewer om sy geld en naam aan 'n werk te waag wat nuwe gedagtes bevat — hoe waar hulle ook al is. Hy weet dat dit makliker is om te glo as om te dink, en hy weet dat werke soos *Oil* van Sinclair en *Genius* van Dreiser en *To Beg I am Ashamed* van Sheila Cousins die uitgewers in die moeilikheid gebring het. Op Kaapstadse handelaars is destyds druk uitgeoefen dat hulle nie H. A. L. Fisher se snerpende kritiek op Mary Eddy Baker (*Our New Religion*) moet adverteer en vertoon nie, en *Die Loutering van Petrus* kon geen uitgewer vind nie. In ons tyd word daar druk op uitgewers uitgebring deur klieke in die gemeenskap, veral met betrekking tot werke oor die politiek, ekonomiese toestande en ekonomiese opvattings, modernisme in die teologie, die ewolusieleer en geslagsake. Op hierdie gebiede van die ervaring glo die mense liewers as om te dink.

Die moderne uitgewer lê hom gewoonlik op die een of ander gedagte-rigting toe. Victor Gollancz in Engeland gee veral boeke van die linker-rigting uit en MacMillan van die regter-vleuel; Vrin van Parys publiseer wysbegeerte en verwante werke en Flammarion *belles lettres;* in die Verenigde State lê Doubleday hom toe op boeke vir die groot menigte,

Knopf op vertalings van Europese meesterstukke, Harcourt, Brace op meer geleerde werke en die Vanguard Press op werke oor maatskaplike aangeleenthede en kritiek.

Die uitgewersgeskiedenis van ons geslag wys dat die nuwe status van die uitgewer moed van hom verg. Dit verg ook 'n nuwe moraliteit wat die ekonomiese motief van profyt-en-verlies te bowe gaan. Maar sy nuwe status verg boweal 'n eie onafhanklike oortuiging van die uitgewer teenoor die druk van die kliek, die groep, die „kerk" en die „volk" wat op hom uitgeoefen word, gewoonlik gepaard met dreigement, valse voorstellings en onkunde. 'n Demokratiese groep praat altyd met die mond van die minderes onder hom; anders sou hy nie demokraties wees nie. Maar 'n volk word nooit deur die menigte gelei nie, wel altyd deur die enkeling wat met die dieper insig kom. Dit is met hom wat die uitgewer te doen het. Met sy publikasie is die grootse roman *Adam Bede* beskryf as „the vile outpouring of a lewd woman's mind"; die skrywer van *Tess of the D'Urbervilles* en *Jude the Obscure* — wat eertyds 'n stortvloed van eiegeregtige protes uitgelok het — is vir sy bydrae tot die Engelse letterkunde in Westminster Abbey begrawe.

Dat die moderne uitgewer sy pligte teenoor die samelewing ernstig opvat, blyk uit die oorlogsnood in Engeland. Daar het die owerheid die papiertoelae verminder tot 37½% van die gewig aan papier wat in die laaste voor-oorlogse jaar gebruik is; verder is die saak in die hande van die uitgewers gelaat. Intussen het die aanvraag om boeke met 150% gestyg. Uit eie beweging het uitgewers populêre romans, soos by voorbeeld van Priestley, wat tot die 60,000 sou verkoop het, van die pers gehaal lank voor die aanvraag versadig is, om papier te vind vir wetenskaplike en ernstige werke wat minder markwaarde het, maar voorsien in 'n werklike behoefte. Waar die uitgewer vandag 'n belangrike vesting beset in die stryd om mense-behoud en volksbehoud, rus die taak op hom om eie oordeel te gebruik en eie oortuiging te handhaaf, al raas die menigte. Afrikaanse redaksies en uitgewers ondervind gedurig die boelie-taktiek van die geestes-armblankes in die gemeenskap wat dreig om hulle ondersteuning van 'n blad of besigheid te onttrek, omdat hulle nie met die insigte van die een of ander protesteerder akkoord gaan nie.

Die skrywer moet heeltemal eerlik wees. Dit is al.

Letterkunde het met die dinge van more en oormore te doen; wat vandag 'n boek is, is more lewenskyk. Daarom mag die letterkunde nie met die gereg en onderdrukking bedreig word nie want wie van ons ken die toekoms?

Skrywers voer in elke geslag 'n stryd om hulle vryheid te handhaaf teen geldgroepe en teen geliefkoosde bygelofies op teologiese en politieke gebied; Steinbeck se meesterstuk, *The Grapes of Wrath*, is deur die werkgewende klas uit die staat van California verban — juis deur die mense wat die werk moes lees. Vandag is daar meer as ooit behoefte dat die skrywer hom op die ondersteuning en beskerming van uitgewer en openbare mening moet kan beroep. Maar ten spyte van vervolging en die stryd wat buite om hom heen woed, is daar net een eienskap wat die skrywer sal handhaaf en ingang laat kry; dit is die waarheid van sy insig. Waar die skrywer geslagsaangeleenthede behandel, verval selfs die reël van vrye kritiek wat op alle ander gebiede van die letterkunde geld, want hier het hy met intieme aspekte van die persoonservaring te doen wat nie vir intellektuele of estetiese benadering vatbaar is nie, maar alleen deur 'n verdiepte subjektiewe ervaring en insig getref kan word. Maar die reël van die algehele eerlikheid van die skrywer geld ook op dié gebied; net op hierdie gebied kan ons nie op 'n stellige oplossing wag nie, eerder op stryd. 'n Werk soos *Ulysses* sal altyd stryd veroorsaak. Dit is beskrywe as 'n werk van onsterflike gehalte, vanweë die wyse waarop die innigste gedagtegange op papier beskrywe is; daarteen is dit vir jare deur verskillende state in die ban gedoen as pornografiese literatuur. Die ontleding van die dieper bewussyn sal altyd probleme veroorsaak, want die verfynde insig om daaroor te handel en te oordeel, is nie vir almal gegee nie; dit gaan in hierdie gevalle oor die grense van die lewe, *en op die grens is daar nie wet nie.*

Die skrywer moet heeltemal eerlik wees. Hierdie toestand sal wel nooit bereik word nie, want die mens se hart is duister, ook vir homself, *en die skrywer sal nie altyd self weet wat die dinge is wat agter sy skepping skuil nie.* Die opregte

poging tot volslae eerlikheid, wat die ware realisme is, is die sekerste middel om sy drifte te versuiwer en getrou aan sy eie beste geaardheid te maak. As hy eerlik is en hy het iets om te sê, sal daardie iets bly voortbestaan, want dit sal lewenswaar wees en wat lewenswaar is, is werklikheid en bly bestaan. Die lewende skrywer staan in aanraking — meevoelend of botsend — met sy tydsgees, en dit is die funksie van die kritikus om hierdie aanraking aan te dui. Daarvoor is die eerste vereiste van die kritikus dat hy ingelig moet wees — geweldig goed ingelig. Insig in die tydsgees kan slegs deur middel van vergelykende studie met ander tydsgeeste verkry word; jy ken nie jou tyd as jy nie geskiedenis ken nie. Ook die betekenis van die frase „die sin van die skrywer vir sy tyd" kan alleen dan begryp word as die kritikus weet van die aanvoeling wat skrywers in die verlede met hulle tyd gehad het — wat somtyds eers blyk ná die skrywer en die tyd verby is.

Om te kan oordeel of Charles Morgan se glinsterende koudheid steriel is en of William Faulkner diepsinnig of bloot prikkelend is en of Dos Passos 'n nuwe vorm vir die letterkunde skep, moet die kritikus bekend wees met hierdie verskynsels in ander tye. Die jammerlike misbruik deur ons geslag van woorde soos Fatalisme en Calvinisme en Idee moet aan ons gebrekkige historiese skoling toegeskryf word; helder begrip van die tydsgees en van die sin van die skrywer vir sy tyd vereis 'n histories-wysgerige en klassieke agtergrond by die kritikus.

As vrye letterkunde die voorwaarde vir ware lewenskyk is, dan is kritiek, wat op ryk kennis berus, 'n ewe belangrike voorwaarde daarvoor. Ware kritiek druk hom in die skeppende letterkunde uit en waaragtige letterkunde en kritiek is die waarborg vir 'n lewende toekoms. Wanneer daar realistiese skrywers en gegronde kritiek is, het die volk 'n natuurlike orgaan om sy gedagtegang suiwer te hou. Dan is dit nie nodig dat die volkslewe in gevaar gebring word deur uiterlike dwang op die bron van sy besieling nie, laat dit wees deur klieke of deur staatsgesag.



# Totius

## WIT SKAPE

*Hul kom die steiltes afgestort* 7
*net soos 'n reënstorm in sy vaart,*
*wat altyd breër word.*
*Ek sien dit van my hoogte hoe*
*spierwit hul oor die groen rant gly*
*skuins na die laagte toe.*

*Wanneer hul afstorm in die dal*
*word voor die rotspilaar-poort daar*
*die bergstroom skielik smal.*
*Dit vou hom op en gly geheel*
*die rotspoort deur, om in die dal*
*langs wyer baan te speel.*

*Maar val die aandstond op die plaas*
*en word die hemel grou, dan kom*
*daar rus in die gehaas.*
*En in die donker onder my*
*glim nog 'n wit dam wasig op*
*en rustig in die vlei.*



# Toon van den Heever

## POËTIESE PES

*Soet Katryntjie,*
*Cherubyntjie,*
*Ag, my beker is te vol!*
*Ongedoopte asempie,*
*Vroegverwaaide wasempie,*
*Kyk hoedat my traantjies rol;* 5
*Die wrede Dood se owerskotjie,*
*Proefkonyntjie van die Lotjie!*



# MEUBELS volgens die SUID-AFRIKAANSE TRADISIE

Goeie meubels is 'n deel van die kuns om te leef wat Afrikaners altyd waardeer het . . . en in die produksie waarvan hulle uitmunt. Die gehalte van Bradlow se onderskeie voorraadstelle en geleentheidsmeubels gee uitstekend uitdrukking aan die eersteklas Suid-Afrikaanse tradisie. Pryse is uiters billik en terme kan maklik gereël word.

# BRADLOW'S

*Beter meubels vir almal*

BRADLOW'S STORES BPK., Johannesburg
Pretoria — Bloemfontein — Brandfort
Kroonstad.

## RAAD

*Haar vader kom waarsku: die lewe is duur*
*En raai ons te wag, nog 'n rukkie te wag;*
*Haar moeder vermaan ons: trou bring die suur*
*In die lewe sowel as die soet, as die sag —*
*Maar sy bloos en ek lag,*
*Want my liefste is daar; het hulle versmag?*

*Soek die vink eers sy voedsel en dan sy sang,*
*As die wind beweeg, die wind hom wieg,*
*Waar sy wilkerpaleis oor die water hang;*
*As hy dronk van kleur deur die riete vlieg*
*En sidder en lang*
*Hom spieël waar die water sy beeltnis vang?*

*Hulle kom my waarsku, hul kom my vermaan*
*En raai ons te wag, nog te wag vir 'n ruk —*
*Hulle kan maar vertel dat die maan 't vergaan* 3
*En die sterre is almaal op hol van die skrik —*
*Laat maar rol, bly net staan*
*Die lus vir die lewe, my liefste en ek.*

## SUIDWES: DROOGTE

*Die son daal in glorie; basuine*
*Steek op in die hemel van kleur*
*En ketter oor rotse en duine,*
*Wat die troos van sy taptoe verbeur;*
*Die klowe word pers en die hange,*
*Die bergtoppe bloos in hul' prag;*
*Die wind blus die gloed en maak gange*
*Van groen en smarag.*

*Maar gee my 'n dag op die Hoëveld,*
*Waar 'n wilkerboom druip oor 'n voor,*
*Waar die rooi vesels spoel in die water*
*En die vinkneste wiegel daaroor.*
*Ek wil douspore trap op die kweekvlak,*
*Ek wil groen sien skoon asemhaal.*
*Ek is sat van die dal van Giloam*
*Waar net knoetsige boomgraamtes praal*

## SUIDWES: NA DIE REËNS

*Hoe sal ek nou my hart teen jou verskans,*
*Jy, wat jou vlekke soos 'n kleed verloor,*
*Die onskuld veins en so my siel betoor?*
*Jou wulpsheid sier jou soos 'n maagdekrans!*

*Die vierskaar is gespan. Jy word verhoor;*
*Verknelde siele het teen jou getuig;*
*So baie wrakke lewens, nou so vuig;*
*Soveel wat edel was, deur jou versmoor.*

*Jy hoor die aanklag en jou borste pral*
*Jou heupe praai, soet-honend is jou lag*
*Soos klofgekaatste, ver trompetgeskal.*

*En jy, so wondermild soos elke nooi,*
*Vergeef ons jou misdrywe en verag,*
*O Circe, ons, jou minnaars en jou prooi.*

## SAUL

*Eers toe die harp se snare met hom ween*
*Het Saul se siel bedaar*
*En deur sy wroeging en sy hoogmoed heen*
*Kon hy gewaar*
*Hoe laafnis sypel tot 'n dorre hart*
*En weemoed streel sy smart.*

*Nòg jubel van basuin nòg maagderei*
*Vermag om hom te troos;*
*Omdat sy hart te week was moes hy ly*
*En vir sy Krygsgod bloos;*
*Eers toe 'n mens se weemoed met hom kryt*
*Kon hy die God verwyt.*

*Nou huil die harp nie meer nie maar hy sing*
*Van duine na 'n reën,*
*Waar kuddes wei en lammers vrolik spring;*
*Van 'n ander God wat seën,*
*'n God wat grappies maak: blomme in die sand,*
*Bewyse van sy luim, die liefde van sy hand.*

# W. Hessels

## SCHIP IN POOLZEE

*Een schip dat in de poolzee niet meer drijft:*
*in ijs en onbeweeglijkheid verstijfd; —*
*is het een schip? zijn vorm, spierwit omkorst,*
*werd door gezwellen monsterlijk omschorst;*
*zwarte gestalten op zijn harde romp*
*lopen nog zelden, halve doden, rond; —*
*o schip, o schip, komt gij nog ooit weer vlot?*
*Wordt gij nog ooit een vogel weer, een vis,*
*een snelle vaarder of een dansend vuur?*
*Of is voor u de vaart voorgoed voorbij . . .*
*O schip, o schip . . .*

## ZONDER ECHO

*Leven wij dan niet allen onder sterren*
*met ons onrustig hart dat droomt en mint?*
*Zien wij niet alleen donker opensperren*
*de afgrond die ons allen eens verslindt?*

*Toch, als er één lacht, door een droom bewogen,*
*als sombere extaze één enkele vervoert,*
*donkert de spot hun onverschillige ogen*
*omdat geen echo in hun hart zich roert.*

*Terwijl de mensen 't lege spel verkiezen*
*waarin het branden ener ziel slechts stoort,*
*moet zich zijn hartekreet dan maar verliezen*
*tussen de sterren waar geen god hem hoort.*

## KWATRYN

*O lichte dans van aardgebonden voeten,*
*o stof dat geest wordt; lichaam, vederlicht:*
*o harten dansend daar zij sterven moeten,*
*misschien wordt eens om u de dood nog licht.*

## HERINNERING AAN 'N VRIEND

*Dien avond reed ik
in volle trein;
ik zag den roden
avondschijn,*

*de donkere landen,
(mijn hart was zwaar)
en met mij zwevend
je ogen klaar:*

*je kon niet spreken,
je zag mij aan,
zou je zo altijd
mèt mij gaan?*

*Je was gestorven
toen 't zonlicht scheen,
was je nu ginder,
was je niet heen?*

*Je ogen vaagden,
ik wist je, dóód . . .
ik reed door den vriesnacht,
purperrood.*

## DROOM

*Ik droomde dat ik dronk
den dood op donkren mond
en in die zee verzonk
van ogen zonder grond*

*toen 'k eensklaps wakker werd:
het raam was morgengrauw,
en gij, o dromen-vrouw,
waart eeuwen her.*

## DE VLUCHT

*Al wat zij had, verachtend, ging zij heen*
*gehoorzaam aan een stem die riep:*
*van buiten waar het licht zo stralend scheen?*
*van binnen uit haar eigen hartediep?*
*Maar toen die stem zich niet meer horen liet,*
*sloot zich zo hard de wereld om haar pijn,*
*dat zij des waanzins deuren openstiet*
*om eindelijk bevrijd te zijn.*

## DIE GEBREEKTE VAAS

Vertaling van „Le vase brisé," van Sully Prud'homme)

*'n Waaier het die vaas gebreek*
*waarin die verbéna welk:*
*die ligte stoot het dit skaars geraak,*
*geen mens het dit gemerk.*

*Maar dag na dag het die fyne breuk*
*deur die brose kristal gebyt,*
*dit het onsigbaar voortgerank,*
*dit het die vaas gesplyt.*

*Sy water drup-drup stadig weg,*
*die blomme het verbleek;*
*daar is nie een wat dit vermoed —*
*raak dit nie aan, dit het gebreek.*

*So roer die hand wat jy bemin*
*die hart soms aan met ligte stoot:*
*dan breek die hart vanself en sag*
*en sy liefde se blom gaan dood.*

*Die hart bly skynbaar ongedeer*
*vir die wêreld voortbestaan;*
*maar dit voel hoe die wond in sy diepte groei:*
*dit het gebreek, raak dit nie aan.*

## AMSTERDAM 1943

*Wie ver van u is, dwaalt in stille nachten*
*nog dikwijls door uw straten, Amsterdam;*
*hij ziet de donkre lanen uwer grachten*
*en staat te luistren op den ouden Dam.*

*Hoort hij geen geuzenwijsjes in het waaien?*
*De torens spelen, en door 't heldre groen*
*ziet hij de lange vlaggen statig zwaaien;*
*de avond daalt: een donkergoud visioen.*

*Maar in de nachtwind zijn nu andre stemmen:*
*een harde stap van laarzen, een gedreun;*
*en andre, zachtre, die hem vreemd beklemmen.*
*gesmoorde snikken, hijgen, en gekreun.*

*En hij beseft: een droom van het verleden*
*werd gij, o warm en donker Amsterdam;*
*nooit zal hij, ver van u, u meer betreden*
*of door zijn hart schiet pijn gelijk een vlam.*

*Dan zwelt uit 't donker een verbeten grommen;*
*aan stille grachtenspiegels wordt gemoord;*
*'t verzet brandt in het hart der bleke drommen;*
*er stijgt een kreet, in bloed nog doodgesmoord.*

*Ver in de nachtwind meent hij reeds te ontwaren*
*gejuich dat op zijn vlagen overkwam;*
*hij mag zijn droom diep in zijn hart bewaren,*
*die leeft als gij, onsterflijk, Amsterdam!*



# C. M. van den Heever

## DIE SPRINGBOK

*Oor pad en miershoop wip-wip hy heel voor*
*en laat die waaier van sy pronk wit sidder:*
*'n geboë lyn al skietend ver die velde oor,*
*'n strakgespanne boog, 'n pyl wat na die verte boor.*
*Opeens gaan hy nou staan, ineengekrimp en klein,*
*die kop gedraai, die horings spits en hoog,*
*'n veldvlek wat haas voor die oog verdwyn.*
*Dan skrik hy op en skigtig staan die ore;*
*hy snuif die lug, — maar helder knal 'n skoot,*
*en in die eensaamheid verlore*
*val hy, asof snel uitgeveeg, ver teen die luglyn dood.*

## DIE WIND

*Gebonde in die winde sit jy, wat eenmaal 'n god was, gevange*
*en laag is jou stem in die middag die weilande oor*
*as jy smekend nog roep om verlossing wat nooit meer kan kom nie*
*en jy uitgestry lispel en smeek dat iemand die kettings ontbind.*
*In die nagte is jou stem oor die aarde en jy roep in die bome*
*en die slapers, veronrus, ontwaak dan met skrik om te luister,*
*want hulle gewete voel bang oor die onreg van 'n god so gekerker*
*en hulle vrees die geweld wat nou worstel om vryheid die donkerte oor.*
*Gee my krag! Gee my krag! kla die stem in die wind, die stem*
*van 'n sterwende god wat verneder nog ruk in die dood en sy boeie.*
*Die vleie en gras is vol van sy roepstem en sag ween die riete*
*soos 'n snaar wat melodies sy klank laat verbreek tot dit sterf in die stilte.*
*En oor eensame huisies en buigende bome daar gaan nou die stem en dit roep*

*en dit roep tevergeefs, want die slaper sink terug in sy rus, en die onrus bly duur.*
*Moet ek ewig bly sterwe? Verlos my! Verlos my deur dood of bevryding*
*dat die aarde kan rus en die gesmeek nie die hart weer verontrus!*
*Met luide gehuil klim die kreet die hemele in en die wolke bewe*
*en verweg rommel die donder en die nagte waai vol van die vrees,*
*want kermend roep dit in skoorsteen en langs deur en langs vensters verby,*
*en die mense sit vooroor gebuk, en hulle luister en wag op die heengaan*
*van dié stem en dié pyn, want hulle is magteloos om te reik na die hulp en bevryding.*
*En na dae bedaar weer die stem, met rukke sug nog die gras,*
*en dan word dit weer stil en die sterwende bly soos hy was.*



# I. D. du Plessis

## RAMADAN

(Uit die „Vlammende Fez," op die pers)

*Hoog staan die son, en swaar*
*Sleep die ure verby.*
*Eers vanaand*
*Sal die honger bedaar,*
*Sal ons water kan kry*
*En krag vir die werk van die môre.*

*Maar Lebáran sal kom met die nuwe maan*
*As ons saam met die Imam brandwag staan.*

*By die hiel van Drieankerbaai,*
*As die eerste kreet*
*Oor die water gaan,*
*Sal die sekel die koring van vreugde maai,*
*Sal ons weet*
*Dat Allah vir alles sôre.*

# Sheila Cussons

## SANG VAN DIE INSEKTE

*Slaap sy al, en slaap sy al*
*Wanneer die eerste sterre nou hul dans begin?*
*Erken sy nie en glo sy nie*
*Dat God eers 'savonds in haar tuine loop:*
*Die blinkoog God, sy lippe soet,*
*Die Onbekende — die Pasgebore —*
*Die Wekker van die woede in haar bloed.*

November 1942.

## PICASSO

*Teen die digte hout van die venster*
*En die blink blad van die ruit*
*Staan my vaas — lig soos 'n harlekyn*
*Wat rus in die dans, op sy tone . . .*
*Met die groen pluim van 'n varing*
*Soos 'n pouveer in die sonstraal;*
*Wit, met die sagrooi gloeiing*
*Van aardse volmaaktheid — my vaas,*
*Slank soos 'n jong harlekyn*
*Wat rus, in die dans, op sy tone.*

April 1943.

## HOOIMIED

*Deurmekaar kop van 'n wei-godin*
*Na haar lang, lui uitgestrekte middagrus!*

*Ritmies ruis die twee-klank liedjie*
*Soos 'n kind se alfabet,*
*Terwyl die donker arms hoog*
*Met langtand vurke deur*
*Die fonkelende atmosfeer*
*Strooibondels van die aarde lig,*
*En singend in hul taak*
*Haar neergehurkte liggaam bou.*

Maart 1943.

## RENAISSANCE

*Uiteindelik, sy laboratorium!*
*Maar wat? Maar waarom stil?*
*Die luike af, die mure dof,*
*Die Suiderson straal nie meer*
*Deur hierdie rame nie?*

*En wat sou hierdie wees —*
*'n Beeld so fyn besnee,*
*Nou onder donker doeke dig*
*Bedek? 'n Hand ontbloot,*
*Kil om aan te raak —*
*Die Christushand uit koue steen*
*So wonderbaar gehou?*
*O Leonardo! Leonardo! O my God!*

*Stil, stil laat die uur verflou,*
*Of op sy tone wegtree uit my smart,*
*Ek is die hoop wat trou verwag het*
*Om hom nog hier te soek —*
*Maar iets spreek deur die nag tot my:*
*„Het op jou hart, jy het in jou*
*Meer as die koue van sy hand behou."*

Januarie 1943.

## KLEI

*Klei . . . vaal-wit, vormloos en klam*
*In my warm hande . . .*
*Water . . . uit die berge . . .*
*Lewende siel van die lewe . . .*
*Helder stroom dit deur my vingers*
*Oor die bleek, fyn modder . . .*
*En die wonder van groot Dinge*
*Ongeskape, tril deur my hande*
*As ek my vingers diep*
*Deur die sagte massas druk*
*Met fyn spierbewegings . . .*
*Omdat my tastende hande*
*So dom en so magteloos is!*

April 1943.

# Die Swakkere Vat

'n Blyspel in Een Bedryf

**H. A. Fagan**

PERSONE—

Mnr. LINDEBERG, 'n prokureur — oud genoeg om vader te voel teenoor sy kliënte, al is hy self 'n oujongkêrel.

HENNIE BONTHUYS — is al meer as 'n jaar mondig, en kan dus op eie houtjie gaan trou.

BELLA DE VRIES — ook mondig, en dit reeds van verlede week af.

PIETER FAURE — nie meer so jonk as toe hy gaan trou het nie.

MEVROU FAURE — ditto, ditto, altans so meen Mnr. Faure.

Mej. DU TOIT, tikster — sy doen haar werk goed, en dis ál waarvoor sy na Mnr. Lindeberg gekom het, so gaan haar ouderdom vir niemand aan nie.



TONEEL—

Mnr. Lindeberg se kantoor, omtrent vieruur in die namiddag.



(Mnr. LINDEBERG *sit by sy skryftafel.* HENNIE BONTHUYS *en* BELLA DE VRIES *sit op twee stoele naby mekaar.* Mej. DU TOIT *sit eenkant by die tafel met skryfboekie en potlood.)*

Mnr. LINDEBERG *(kyk na twee dokumente voor hom):* Ja, volgens die geboortesertifikate is jul albei mondig — jy al vir meer as 'n jaar, Bonthuys, en . . .

BONTHUYS *(op 'n toon van saaklikheid en belangrikheid):* Ja, Mnr. Lindeberg, ek is al twee-en-twintig. En ek verdien al self — lankal — van my agtiende jaar af. En Bella was voorlaaste Woensdag een-en-twintig . . .

Mnr. L.: Meer as 'n week — ja, so sien ek.

BONTHUYS: Ons was al voor dié tyd verloof — somaar privaat sien, net onder mekaar — maar daardie dag het ons besluit . . .

BELLA *(skamerig):* Daardie aand.

BONTHUYS *(sit sy hand liggies op hare — die aand is klaarblyklik vir beide 'n soete herinnering):* Daardie aand, ja — die Woensdagaand — die aand van jou verjaardag. *(Asof hy besef dat dit 'n vertoning is wat nie by die geleentheid pas nie, trek hy sy hand terug en gaan hy op die saaklik-gewigtige toon van vroeër voort.)* Sien, toe sê ek vir haar: „Kyk, Bella, soos jy weet is ek al lankal mondig, en ek het 'n goeie verdienstetjie. My ouers is ver. Jau vader is dood, en ek dink nie jou moeder is vir my ongeneë nie . . ."

BELLA: Moeder hou mos van jou, Hennie.

BONTHUYS: „In alle geval" — so het ek vir haar gesê — „jy is ook nou mondig. En ons wet sê dat mense wat mondig is op eie houtjie mag trou." Dis mos reg, Mnr. Lindeberg.

Mnr. L.: Ja, ons wet sê dat julle nou op eie houtjie mag trou.

BONTHUYS: En ek sê vir haar, „Ons wet is goed" — en dis mos ook reg, nie waar nie?

Mnr. L.: Wel, ek moet ten minste die gesag van die wet erken, ek is hier om julle wettige instruksies uit te voer, en ek weet nou wat dit is. Kom so oor 'n half uur weer, dan sal Mej. Du Toit die kontrak vir julle klaar hê.

BONTHUYS: Maar, Mnr. Lindeberg, die dame het dan nog niks geskrywe nie. Sien, ek het gemeen dat u dit hardop sou voorsê, sodat ons dit kan hoor, en om seker te maak dat dit . . .

Mnr. L.: O ja, jy wou hoor hoe ek dit stel. Nou goed. — Skryf dan maar, Juffrou. Die aanhef ken jy.

Mej. DU TOIT: Ek het die gedrukte vorms.

Mnr. L.: Een en twee, die gewone voorwaardes, en dan derdens . . .

BONTHUYS: Nee, sien, Mnr. Lindeberg, u weet wat die gewone voorwaardes is — dit mag vir u gewoon wees — maar vir Bella en vir my . . .

Mnr. L.: Nou ja, as jy dit ook liewer wil hoor —. *(Hy dikteer vir Mej. du Toit, en sy teken in snelskrif aan. Bonthuys luister met aandag.)* Eerstens: Dat daar geen gemeenskap van goedere sal wees nie, nòg van wins of verlies, tussen die gsegede voorgenome eggenote, en dat die een van hulle nie vir die skulde en verpligtings van die

ander, hetsy aangegaan voor of ná die voorgenome huwelik, aanspreeklik sal wees nie. Tweedens . . .

BONTHUYS: U gaan 'n bietjie vinnig, Mnr. Lindeberg. Ek het die „Eerstens" nog nie heeltemal gevat nie. Is dit soos ons gepraat het?

Mnr. L.: Soos ons gepraat het, ja. Dis net die behoorlike wetlike bewoording — Tweedens: Dat die maritale mag wat die eggenoot volgens wet besit uitdruklik uitgesluit . . .

BONTHUYS: Die — wat was daardie woord?

Mnr. L.: Die maritale mag.

BONTHUYS: Weer 'n wetlike woord?

Mnr. L.: Ja.

BONTHUYS: En het ons daarvan ook gepraat?

Mnr. L.: Nie direk nie, maar by implikasie tog.

BONTHUYS: U moet maar 'n bietjie geduld met my hê. 'n Mens trou nie aldag nie.

Mnr. L.: Ek stel so baie huwelikskontrakte op . . .

BONTHUYS: Ja, natuurlik, ons is nie die enigste wat . . . *(Hy bedwing homself, en glimlag skamerig.)*

Mnr. L.: Wat gelukkig is nie?

BONTHUYS: Dit was op my tong, maar ek dog u sou vir my lag. Maar sien, Mnr. Lindeberg, *(met 'n glimlaggie)* al is daar dan ook altesame so baie geluk in die wêreld, sodat u daar somaar gedrukte vorms voor het — *ek* trou tog nie aldag nie, en Bella ook nie. Ek weet nie of 'n mens weer aan daardie dokument kan verander nie . . .

Mnr. L.: Nee, ná die troue kan dit nie verander word nie.

BONTHUYS: Nou ja, sien — en 'n mens trou vir lewenslang. Dan moet ons mos elke punt goed bedink, en seker maak dat ons dit verstaan.

BELLA: Ag, ek verstaan dit tog nie. Maar dit maak nie saak nie. Dis besigheid, en oor besigheid gaan ek my nie moeilik maak nie. Daar voor *(met 'n soete glimlaggie na Hennie se kant)* sal ek mos 'n mannetjie hê.

BONTHUYS *(in salige aandoening)*: Dis lief van jou, Bella, om — om so 'n vertroue in my te hê.

Mnr. L.: Nou kom, kom, laat ons aangaan.

BONTHUYS *(teruggeroep na die aarde toe)*: Ekskuus, Mnr. Lindeberg — ons moet aangaan, ja. Ons is nog nie by die eintlike punt waaroor ek met u gepraat het nie.

MNR. L.: Dié kom nou. — Derdens: Die gesegde bruidegom, Hendrik Jocobus Bonthuys *(hy lees die naam, en later Bella s'n, van die geboortesertifikate wat hy voor hom het)*, beloof en gee hiermee aan die gesegde bruid, Isabella Helena de Vries, uit hoofde van die liefde en geneentheid wat hy vir haar het en gevoel, die som van . . .

BONTHUYS *(so getref dat hy van sy stoel opspring)*: „Uit hoofde van die . . ." Word dit regtig so geskrywe? Of — u skeer tog nie met ons die gek nie, Mnr. Lindeberg?

MNR. L.: Dit sou ek tog nie doen nie. Soos ek dit stel is die gewone bewoording, en die regte wetlike bewoording.

BONTHUYS: Ek het geweet ons wet is goed, maar ek het nie gedink dat dit so — so gevoelvol kan wees nie.

MNR. L.: Die som van een duisend pond.

BONTHUYS *(trots en tevrede)*: Dit verstaan jy darem, nè Bella?

BELLA: Ek meen so. Jy gee vir my duisend pond. Al het jy dit nie, jy gee dit darem. So het ek julle verstaan.

BONTHUYS: Dis nou net soos Bella, om dit so naïef te stel. Maar Mnr. Lindeberg sê mos ek kan in 'n huweliksgif gee wat ek nie het nie.

MNR. L.: Wel, wat jy nou nog nie het nie.

BELLA: Dit klink vir my dieselfde. Maar ek verstaan ook nie besigheid nie.

BONTHUYS: Jy hoef ook nie besigheid te verstaan nie, Bella. *Ek* moet vir die besigheid sôre. En ek moet vir jou sôre. Daarom laat ek daar insit van die duisend pond.

BELLA: Ja, dankie, Hennie. Dis goed van jou — goed van jou om dit in te sit. En dis darem ook seker nie heeltemal vir spek en boontjies daarin nie, nie waar nie, Mnr. Lindeberg?

BONTHUYS: „Spek en boontjies." Bella het altyd sulke mooi gesegdetjies — sulke naïewe gesegdetjies.

MNR. L.: Dis vir die dag wanneer hy iets het, Juffrou. Dan kan jy hom vra om dit te betaal.

BONTHUYS: Nou sien, Bella? As ek dit eendag het, dan betaal ek dit. En ek weet jy sal dit nie vra as ek

dit nie het nie. Jy sal my mos nie in die verleentheid wil bring nie.

BELLA: Nee, natuurlik nie. Dit sal buitendien ook nie help om dit te vra as jy dit nie het nie. — Ek dink ek verstaan dit nou, Mnr. Lindeberg. Solank as hy dit nie het nie, moet ek dit nie vra nie. En as hy dit het, mag ek net sóveel vra en nie meer nie. Is dit reg?

MNR. L.: Wel, dis ook weer naïef gestel, maar dit slaan nogal die spyker op die kop.

BONTHUYS *(verleë)*: Ek — sien — ek het nie so daaraan gedink nie. Ek wou vir jou sôre, Bella . . .

BELLA *(liefies)*: Ja, ek weet jy wou, Hennie, en ek neem dit mos ook so aan.

BONTHUYS: Kan ek dit dan nie meer maak nie, Mnr. Lindeberg? As ek in hierdie kontrak vir haar kan gee wat ek nie het nie, kom dit dan daarop aan as dit meer is — twee duisend — of . . . ?

MNR. L.: Nou nie somaar *te* gul wees nie, Bonthuys. Dis darem 'n verpligting wat jy op jou neem, en jy moet probeer bereken . . . *('n Harde geklop aan die deur)*. Ja! *(Die deur gaan met 'n ruk ope, en* PIETER FAURE *kom binne.)*

FAURE: Jammer om te steur, Mnr. Lindeberg, maar . . .

BONTHUYS *(staan op)*: Dis Oom Pieter. Dag, Oom Pieter. BELLA *(staan ook op.)*

FAURE: Dag Hennie, en Bella, en almal. Ek het nie nog tyd om te groet nie.

BONTHUYS: Ons wou juis vanaand vir Oom Pieter en Tant Hester kom vertel. Bella en ek . . .

FAURE: Jy en Bella, ja — Tant Hester het al klaar vir my vertel.

BONTHUYS: Maar — hoe weet Tant Hester dan? Sien, ons het nog nie vir mense . . .

FAURE: Ja, vra hoe weet 'n vroumens. Maar wat weet sy nie? Geluk ook. — En nou, Mnr. Lindeberg . . .

BONTHUYS: Mnr. Lindeberg trek nou juis ons huweliksvoorwaardes . . .

FAURE: Dié kan 'n bietjie wag. My besigheid kan nie wag nie. Myne is dringend.

BELLA *(neem vir Bonthuys by die arm en wink vir hom dat hulle maar moet uitgaan):* Dan kom ons netnou weer . . .

FAURE: Toe maar, julle hoef nie weg te gaan nie. Ek sal nie lank wees nie. En julle kan dit maar hoor. Julle sal dit tog môre hoor. Almal sal dit môre hoor, en ek gee ook nie meer om nie. — Mnr. Lindeberg, u moet vir Hester en vir my skei, en somaar dadelik ook — somaar nou op hierdie hede.

*(Hy sak in 'n stoel, en vee die sweet van sy voorkop af.)*

BONTHUYS: Skei, Oom Pieter? *(Hy kom in verbaasde belangstelling nader.)* Wat sê Oom Pieter, skei?

FAURE: Ja, skei, *skei* — es ka y skei. Toe, Mnr. Lindeberg, ek gee vir u 'n werkie.

Mnr. L.: Tot jou diens, Pieter. Net 'n oomblikkie — Juffrou Du Toit, jy kan hierdie kontrak gaan klaarmaak.

*(Hy gee vir Mej. Du Toit die geboortesertifikate. Sy neem dit by hom en staan op.)*

BONTHUYS: Maar u het dit nog nie klaar vir die juffrou voorgesê nie.

Mnr. L.: Jy het mos gehoor sy het die vorms. En die spesiale puntjie — dié van die duisend pond . . .

Mej. DU TOIT: Dié sal ek insit.

*(Mej. Du Toit af.)*

BONTHUYS: Die idee van gedrukte vorms — dit laat dit so klink asof alle huwelike dieselfde is.

FAURE: Dit *is* almal dieselfde: rosegeur en maneskyn, tot die son begin brand en die rose verlep, en dan — sweet en dorings en dorings en sweet — stroewelinge, moeilikhede . . .

Mnr. L.: Watter moeilikhede het jy en Hester dan nou gehad?

FAURE: Watter moeilikhede? Asof ek nog moet probeer om dit te onthou. Dis somaar wavragte vol. Ek wil net kom seker maak dat daar nie met die skeiery ook moeilikheid sal wees nie.

Mnr. L.: Moet dit net van tafel en bed wees, of uit en uit?

FAURE: Uit en uit, en van tafel en bed ook. Dit moet somaar 'n totale skeiding wees. En dan gee ek nie om wie die tafel en die bed behou nie. U ken mos die meubels wat Hester in die huis inbring. Ek sien daar nie waarde

genoeg in om oor te baklei nie. Dis somaar optelgoed — optelgoed noem ek dit, want sy het dit stuk-stuk orals opgetel, by vendusies en tweehands winkels. Sy het dit letterlik uitgekrap uit rommelhope. Hester is mos 'n mens wat „smaak" het. Smaak! Die hemel bewaar julle vir 'n vrou met smaak.

BONTHUYS: Ek stem nie met Oom Pieter saam nie. 'n Meisie moet smaak hê. Bella het sulke goeie smaak, sy kan van die goedkoopste rokkie . . .

FAURE: Ja, daardie storie ken ek. Hulle is met weinig tevrede, maar daar is so baie waarmee hul ontevrede is. Jy koop 'n pronkartikel en betaal daar duur voor, net om te hoor dat die fatsoen haar duiselig maak en die kleur haar laat skree, of dit bots met dit en dit pas nie by dat nie. En as hul nog boonop 'n paar kunslesse gehad het — ek hoop dis nie een van Bella haar kwalifikasies nie . . .

BELLA (*lag half geamuseerd en half verleë*): Ek weet nie van kwalifikasies nie; maar ek was by die kunsskool . . .

BONTHUYS: Sy het by die kunsskool pryse gekry. Sy skilder dan so mooi, en . . .

FAURE: Vergeet dit, Bella — jou kuns, en jou smaak, en alles wat vir jou superieur maak. Wees maar 'n eenvoudige skepsel, wat na jou man opkyk en op hom leun — al sal jy hom dan ook om jou pinkie draai, maar dan sal hy dit nie weet nie, en 'n man kan hom nie erg oor wat hy nie weet nie.

Mnr. L.: Ek dink jy kan die jong mense maar laat staan, Pieter. Elkeen soek sy geluk op sy eie paadjie, en jy moet hom nie hinder nie, hy mag dit daar kry. Jy wou mos oor jou eie sakie praat.

FAURE: Sakie? Dis 'n tamaai groot saak. En ek praat daaroor. Hester se „smaak" is daar deel van. En haar „intuïsie" — haar „vroulike intuïsie," wat altyd beter weet as 'n man se logiese redenering, selfs oor besigheidsake waarvan sy niks afweet nie.

BONTHUYS: Bella laat besigheid regtig aan my oor. Sy neem aan dat sy daar niks van afweet nie — nè Bella?

BELLA: Ja, ek neem aan dat besigheid die man se saak is. Ek gaan my nie daroor moeilik maak nie. Ek reken mos op jou.

BONTHUYS: Sien, Oom Pieter, sy sê self . . .

FAURE: Hester sê dit ook. Maar doen sy wat sy sê? Net soos ek iets wil aanpak — soos nou weer — sy het my nou weer so 'n streep getrek — sy het jou waarlik — ai, ek kan die storie nie eens behoorlik vertel nie, ek versondig my so as ek net daaraan dink.

Mnr. L.: Jy praat van skei — uit en uit, sê jy?

FAURE: Uit en uit. Sy moet uit of ek moet uit. Uit die huis uit, uit die dorp uit, uit die land uit — in alle geval ver genoeg om seker te maak dat ons mekaar nooit, nooit weer sal raakloop nie, nie eens met 'n ongeluk nie.

Mnr. L.: As julle behoorlik geskei is, kom dit daar nie op aan as julle mekaar weer raakloop nie. Julle is dan niks van mekaar nie, en het niks van mekaar te vorder nie.

FAURE: Niks van mekaar te vorder nie? Dis juis wat ek wil weet. Dis die punt waarby ek wil uitkom. Daar lê juis die moeilikheid.

Mnr. L.: Nog altyd moeilikheid? Wat is dit dan?

FAURE: Daardie duisend pond in ons huwelikskontrak. *(Hy noem die bedrag met heelwat klem, en wen hom so daaroor op dat hy nogmaals uitgeput in sy stoel teruggsak.* BONTHUYS *en* BELLA *kyk verbaasd op. Eers kyk hulle altwee na Faure. Dan draai elkeen versigtig sy oë na die ander om te sien wat die uitwerking is. Wanneer hul oë egter mekaar ontmoet, glimlag hulle, soveel te sê: Dis somaar daardie twee mense wat so verkeerd is, by ons sal die geld nie moeilikheid afgee nie. Faure veeg weer sweet af. Mnr. Lindeberg wag maar totdat Faure effens tot verhaal kom en met minder gespannenheid voortgaan.)* Ek het niks gehad toe ons getrou het nie. Maar jy kan mos in jou huwelikskontrak gee wat jy nog nie het nie, en wat jy nie het nie gee jy maklik. Destyds het Hester ook niks gehad nie. Ek het gemeen ek moet vir haar sôre. Sy het later geërwe, en haar geldjies goed opgepas, so het sy niks meer van my nodig nie.

Mnr. L.: Maar jy is tog self nou 'n bemiddelde man. Wat bekommer jy jou oor duisend pond?

FAURE: Duisend pond? Sou ek vandag 'n bemiddelde man gewees het as dit nie in my bloed gesit het om my *altyd* oor duisend pond te bekommer nie?

Mnr. L.: Ook waar, Pieter, ook waar.

FAURE: Dat ek so 'n esel kon gewees het! Maar dit was twintig jaar gelede. Ek was nog jonk — amper so jonk soos hierdie nefie van my *(dui op Bonthuys)*, wat ook dink dat as jy kan perd koop jy kan trou. En daarby was ek smoor verlief. Hester was mos 'n mooi nooientjie — ek weet nie of u haar van dardie tyd onthou nie . . .

Mnr. L. *(of hy haar nog voor hom sien)*: O ja, o ja.

FAURE: En met haar „smaak" het sy vir haar darem so netjies en so *(dis duidelik dat hy 'n aangename prent in sy gedagte het, wat hy werklik geniet)* — so — so waarlik bekoorlik aangetrek.

Mnr. L.: Dit doen sy mos nog.

FAURE: Ja, maar as 'n kêrel jonk is, en nog geen ervaring van besigheid het nie, of van vroumense nie, dan kan sulke bekoorlikheid hom skoon oorweldig. Ek sê mos, ek was onnosel . . .

Mnr. L.: En sê nou jy het sonder huweliksvoorwaardes getrou? Dan was dit vandag een gesamentlike boedel . . .

FAURE: Ja, nè — dan was ek tog nie so dom nie.

Mnr. L.: En dan sou jy by 'n skeiding die helfte aan haar moet afgestaan het.

FAURE: Die helfte! *(Vee somaar weer sweet af.)* Man, moet dit nie sê nie. Dit gee my 'n koue koors, net die gedagte — die gedagte aan wat kon geweees het, as ek nie twintig jaar gelede al 'n verstandige kop op my skouers gehad het nie.

Mnr. L. *(aan Bonthuys en Bella)*: Trippel julle twee nou maar, dat Mnr. Faure en ek oor hierdie kwessie kan uitpraat. En kom so oor 'n kwartiertjie weer.
(BELLA *begin dadelik deur-toe beweeg.)*

BONTHUYS *(onderwyl hy agternastap)*: Goed, Mnr. Lindeberg, maar ons is gou weer hier. Om te teken — nè Bella. U moet maar alles vir ons klaar hê. Sien, *ons* gaan nie moeilikhede hê nie. Ons gaan baie gelukkig wees. Ek weet dit. En somaar van die staanspoor af moet alles in die haak wees. Totsiens, Mnr. Lindeberg. Tot siens, Oom Pieter.
(BONTHUYS *en* BELLA *af.)*

FAURE *(met 'n handgebaar asof hy hulle uitwuif):* Totsiens, totsiens! — Hoe lyk dit dan of hy homself wil moed inpraat.

MNR. L.: Nee, Pieter, moet nou nie almal volgens jou eie uitkyk op die lewe beoordeel nie. Hy glo wat hy sê.

FAURE: Nou ja, in daardie jare dink 'n mens ook dat die lewe wat voorlê 'n paradys is met 'n ope poort wat jy net moet binnegaan. En ál paradys wat 'n mens ooit het is in jou eie verbeelding.

MNR. L.: Dis ook ál paradys wat jy hoef te hê.

FAURE: 'n Gekkeparadys?

MNR. L.: So noem jy dit as jy dit verloor het. Ek noem dit die verstandige man se paradys. En die verstandige man bly daarin.

FAURE: Dan moet hy sy oë toeknyp.

MNR. L.: Juis. Dis waar hy sy verstandigheid moet toon.

FAURE *(staan ongeduldig op):* Nou kyk, ek het nie vir 'n sedepreek na my prokureur gekom nie. Daarvoor kon ek na die dominee gegaan het — as dit was wat ek gesoek het. Ek het gekom vir regsadvies. My oë *is* ope. Ek sien die lewe soos dit is. Dis 'n herrie. Ek sien die getroude lewe soos dit is, en dis 'n herrie. En ek sien 'n vroumens soos sy is — en dis nog 'n herrie.

MNR. L.: En nou moet jy jouself sien . . .

FAURE: Ja, toe maar, ek weet, dis nog die grootste herrie. Maar ek het myself nie gemaak nie, so sien ek nie waarom ek vir die maaksel verantwoordelikheid moet dra nie. En nou, Mnr. Lindeberg, besigheid! U weet ek is 'n besigheidsman. Daardie duisend pond . . .

MNR. L.: Dis tog nie so 'n vreeslike bedrag nie. Jy is bereid om die huisraad af te gee . . .

FAURE: Ag, daardie huisraad! dit sal op 'n vendusie niks haal nie.

MNR. L.: O ja, Pieter, daar is kunsvoorwerpe by, en antikiteite . . .

FAURE: Ongerieflke goed. En Hester is daar so heilig op, daar mag nie 'n skrapie aan kom nie. Jy is bang om in jou eie huis op 'n stoel te gaan sit. As ons 'n koper sou kan raakloop wat presies Hester haar smaak het — maar ek weet nie of daar nog so iemand in die wêreld

is nie. So is dit mos met „smaak." Geen twee mense het dieselfde nie. Vir my moet 'n ding nuttige waarde hê . . .

Mnr. L.: Geldwaarde?

FAURE: Sê maar geldwaarde — ek neem dit aan. Vir my het 'n ding geldwaarde of glad geen waarde nie. Daardie meubels — ek sal altyd vir Hester daarin sien. Vir my is dit somaar Hester self, net so fiets en so fyntjies, maar ook net so ongemaklik. Net so moeilik om mee saam te lewe. Nee, Mnr. Lindeberg, ek het daardie meubels nie lief nie. Geld is iets anders . . .

Mnr. L.: Dié het jy baie lief, Pieter. Ek weet. Ek dink dis die hele moeilikheid.

FAURE: Nogmaals, Mnr. Lindeberg, ek het nie gekom om 'n preek te hoor nie. Ek het u kom vra om te prakseer dat ek van Hester loskom sonder dat ek haar daardie geld hoef te betaal.

Mnr. L.: Net duisend pond — gun jy dit nie vir haar nie?

FAURE: Ek gun haar 'n miljoen — maar nie uit my sak nie. Daardie geld is myne. Dis wat ek bymekaar gemaak het. Ek het gewerk, ek het planne uitgedink, ek het gekoop en verkoop, ek . . .

(Mej. DU TOIT *het onder* FAURE *se laaste paar sinne die deur oopgemaak, binnegekom, en die deur weer agter haar toegetrek.* FAURE *stop om asem te kry en om te hoor wat* Mej. DU TOIT *te sê het.)*

Mej. DU TOIT: Mevrou Faure is hierbinne.

FAURE: Hester! Alweer op my hakke. Al was die Stille Oseaan tussen ons, dan sou sy nog opduik net waar ek 'n skuilplekkie soek.

Mej. DU TOIT: Mevrou sê sy weet waaroor Mnr. Faure hier is. Sy is ook by die saak betrokke, en sy wil binnekom.

FAURE: By die saak betrokke! Waar was daar al 'n saak waarby sy my nie betrek het nie. Maar binnekom? As sy by daardie deur inkom is ek by hierdie venster uit.

Mnr. L.: Dit lyk my waarlik of jy vir jou vrou bang is, Pieter. (FAURE *staan 'n rukkie vir* Mnr. LINDEBERG *aan te kyk asof hy 'n hou op die kop gekry het. Dan praat hy, langsaam en met klem.)*

FAURE: Nou het u die woord gesê. *(Staan weer asof hy 'n slaggie daaroor nadink.)* Ja, nou het u die woord gesê. *(Hy gaan sit.)* Weet u, Mnr. Lindeberg, ek *is* vir haar bang. Ek wou dit nooit erken nie, nie eens aan myself nie, maar noudat u dit so prontuit gesê het, weet ek dit is so. Sy het 'n mag oor my. Sy betower my, soos 'n slang 'n padda. Ek versit my. Van ons troudag af versit ek my. Soos die padda hom versit teen die slang — en met net soveel sukses. Nog altyd, in alles, het Hester haar sin gekry, het ek gedoen wat sy my wil laat doen.

MNR. L.: Sy is altyd so sag en bedaard.

FAURE: Ja, sag en bedaard, want sy ken haar krag. As sy maar net gespierd was soos 'n man dan kon ek haar bydam en ons kon dit uitbaklei. As sy my maar net met 'n besemstok of 'n tafelmes wou te lyf gaan, dan kon ek my met geweld verweer. Maar wat kan ek doen teen sagtheid en bedaardheid? My kop daarteen stukkend stamp? Nee, Mnr. Lindeberg, neem dit van my aan, ek is magteloos, magteloos.

MNR. L.: Ek kan jou nie begryp nie, Pieter.

FAURE: Ek ook nie. Ek kan die hele affêre nie begryp nie. Ek weet net dit is so. Dis regtig 'n groot transaksie waarin sy my nou alweer wil dwarsboom. Ek wil dit nie toelaat nie. My eergevoel as man mag dit nie toelaat nie. Daarom wil ek liewer skei — liewer weghardloop — net om weg te kom van daardie mag waarteen ek so hulpeloos is soos daardie padda van vaneffe.

MNR. L.: Maar laat haar nou inkom, en staan jou man.

FAURE: Ek wens ek kon, Mnr. Lindeberg. Ek wens ek kon. Ek probeer al twintig jaar. Nou probeer ek nie eens meer nie. Dis hendsop of vlug, en hendsop wil ek nie weer nie. So moet u my help om te vlug.

MNR. L.: Dit baat nou nie om te kere te gaan nie, Pieter. Jy kan nie alleen trou nie, en jy kan nie alleen skei nie — altans nie sonder genoegsame rede nie, en dié het Hester jou nie gegee nie. — *(Aan Mej. Du Toit.)* Laat Mev. Faure binnekom.

(MEJ. DU TOIT *maak die deur oop.)*

FAURE: Nee, nee, so waar . . .

Mnr. L. *(gebiedend):* Bly nou sit, Pieter.

*(*Faure *krimp inmekaar, maar bly sit.* Mev. Faure *kom binne, met 'n hoflike „dankie" aan* Mej. Du Toit,*wat die deur vir haar oophou, dan self uitgaan en die deur agter haar toetrek.* Mev. Faure *stap na* Mnr. Lindeberg, *wat by haar binnekoms opgestaan het, en hulle groet vir mekaar):* „Dag, Mnr. Lindeberg" — „Goeienmiddag, Mevrou."

Mnr. L. *(wys vir haar 'n stoel aan):* Gaan maar sit, Mevrou.

Mev. Faure: Dankie. *(Sy gaan op haar gemak sit, en kyk na die twee mans in die verwagting dat een van hulle sal begin te praat. Daar albei stilbly en blykbaar op haar wag, praat sy, heel waardiglik en kalmpies.)* Ek het vir Mej. Du Toit gesê ek wil nie kom hinder nie . . .

Faure: Wat doen jy dan nie wat jy sê nie? Jy het mos gekom om te hinder.

Mev. Faure *(sag maar beslis):* Pieter, gedra vir jou. *(Hy krimp weer.)* — Julle moet maar aangaan, Mnr. Lindeberg. Of het julle klaar gepraat?

Mnr. L.: Nee, Mevrou. Ons het nog nie reg begin nie.

Mev. Faure: Soveel te beter. Siet u, Mnr. Lindeberg, ek het ook so 'n paar gedagtes oor die besigheidjie, en terwyl u vir Pieter moet raad gee, kan dit tog nie kwaad doen as u dit hoor nie.

Mnr. L.: Seker, Mevrou, seker.

Faure: „'n Paar gedagtes oor die besigheidjie." Watter besigheidjie dink jy miskien het ek met Mnr. Lindeberg oor kom praat?

Mev. F.: Ek weet mos wat dit is. Dis nou een deug wat Pieter het, Mnr. Lindeberg, dat hy niks wat in sy kop of in sy hart kom vir homself kan hou nie.

Faure: O, dis wat jy dink.

Mev. F.: Alles borrel somaar uit. So weet ek altyd betyds as hy 'n nuwe ding wil aanvang, en voordat hy hom in iets verkeerds begewe kan ek daar 'n stokkie voor steek.

Faure: Ek kan my in niks begewe nie. Ek is vasgekeer — stokkies aan alle kante, 'n hele heining van stokkies.

Mev. F.: Wat van ons besittinkies sou geword het as ek hom nooit teëgehou het . . .

Faure: Ek sou dit verdubbel en verdriedubbel het.

MEV. F.: Dis waar Pieter die fout maak. Hy is so gretig om sy geldjies te verdubbel en verdriedubbel dat hy hom met enige geldmaakskema laat vastrek.

FAURE: So!

MEV. F.: Ja, dit is so. Jy sou jou spaargeldjies al tienmaal weggegooi het, en my erfgeldjies ook, as ek nie by was om rem aan te draai nie.

FAURE: Dis nie net rem aandraai nie. Sy slaan my in boeie, Mnr. Lindeberg — aan hande en voete.

MEV. F.: Wees nou liewer erkentlik, Pieter, dat ek jou uit die dinge gehou het — uit daardie motorpatent-affêre wat later bankrot is, en daardie olieboordery waar 'n klomp skelms in was, en daardie . . .

FAURE: Ja, ja, ja. Sê maar die lys op. Is dit nie genoeg om 'n mens se siel uit te vreet nie, Mnr. Lindeberg?

MNR. L.: Dat sy telkens reg was, en jy verkeerd?

FAURE *(staan in opgewondenheid op)*: Nou ja, dit vreet ook 'n mens se siel uit. Die vrou moenie altyd reg wees nie. Dit raak die man se selfrespek. Dit raak sy meerderwaardigheidsgevoel. Dit raak sy manlikheid. Hester het mos intuïsie. Intuïsie! En vra wat vir 'n ding dit is — werk sonder brein of verstand, maar maak nooit 'n fout nie. — *('n Idee skiet hom te binne.)* Maar wag, ons kan hom mos toets — daardie intuïsie — somaar nou — en sien of hy waarlik so onfeilbaar is.

MEV. F.: Ek het nog nooit aansprak gemaak op 'n onfeilbare . . .

FAURE: Nee, moenie probeer uitspring nie. Sê my nou: Wat is die „besigheidjie" waaroor ek vir Mnr. Lindeberg kom sien het?

MEV. F.: O, dis maklik. Dis die goudopsies waaroor daardie kêrel vanmôre . . .

FAURE *(triomfantelik)*: Aha! So het ek jou! — Het ek 'n woord oor goudopsies met u gepraat, Mnr. Lindeberg?

MEV. F.: Het hy nog nie by die goudopsies gekom nie?

FAURE: „Nog nie." Hoor u dit, Mnr. Lindeberg? Hoor u dit? Gewonne gee sy haar nooit. Nou wil sy maak asof my plan tog was om daaroor te praat.

MEV. F.: Dit was ook. Jy het maar net weer met 'n ompad geloop, soos jy gewoonlik doen.

FAURE: Hoor tog nou! Ai, hoor tog nou! En sy sê dit so sag, en sy bly so bedaard — so onbewoë soos 'n blok graniet, en ook net so onbeweeglik. — *(Hy gaan vlak voor haar staan.)* Maar nou sal ek sê waaroor ek wel met Mnr. Lindeberg gepraat het. *(Met nadruk.)* Ek het hom gevra om vir ons te skei.

Mev. F. *(onverstoord):* O, was jul nog maar daar?

FAURE: Het jy my reg verstaan, Hester? Ek het vir Mnr. Lindeberg gevra om vir ons te skei.

Mev. F.: Ek weet, dis altyd jou eerste kaart. — Ek moet liewer sê dis die eerste wat hy altyd by my speel, Mnr. Lindeberg, maar ek het verwag dat hy dit eendag by u ook sou probeer. 'n Mens moet hom maar daaroor laat uitpraat, en dan sal hy wel kom by wat hy eintlik wil sê. Hy het seker ook vir u vertel dat dit net die duisend pond in ons huwelikskontrak is wat in sy pad staan.

FAURE: Dit staan mos in my pad. En jy weet dit. Jy weet dit al lankal. Moet nou nie weer maak asof jou intuïsie dit vir jou gesê het nie.

Mev. F.: My intuïsie sê vir my andersom. Asof duisend pond in die weg van jou geluk hoef te staan! Jy wil maar self 'n klip in die pad sien. Jy wil 'n verskoning hê om nie te doen wat jy dreig nie.

FAURE: Vroumens, jy tempteer my. Jy weet dat ek nie met jou of sonder jou kan klaarkom nie. *(Hy draai moedeloos om en gaan sit.)* — *(Aan Mnr. Lindeberg):* Sien u nou hoe magteloos is ek? Soos 'n padda onder 'n slang se oog. — *(Asof hy homself weer regruk.)* Maar ek gaan dit nie duld nie. Ek is die man, en sy het vir my onderdanigheid belowe. Voor die preekstoel het sy my dit belowe. — Kyk hier, Hester *(hy gaan weer voor haar staan)* is jy die swakkere vat, of is ek dit?

Mev. F.: Nie so baie van jou stoel af opspring nie, Pieter. Dis nie goed vir jou senuwees om so onstuimig te wees nie. Nou oor daardie opsies . . .

FAURE *(sak maar weer in sy stoel — wat kan hy anders doen?):* Daar sien u dit self, Mnr. Lindeberg. Sy speel met my. Sy speel met my soos 'n kat met 'n muis.

Mev. F. *(gaan kalmpies voort):* Oor daardie opsies — daar was vanmôre 'n man by Pieter met 'n lang storie oor opsies op goudplase . . .

FAURE: 'n „Storie"? Hy het ertsstukke gehad, en ingenieursrapporte, en syfers, en hy bewys vir jou dat daar 'n fortuin lê. Maar Hester hou nie van die man se gesig nie. Sy sê sy oë is te klein, of hulle sit glo te nou by mekaar, of so-iets. En omdat hy toevallig oë het wat nou bymekaar sit, moet ek die kans verbeur om 'n ryk man te word.

Mnr. L.: Is sy naam Harmse?

FAURE: Harmse, ja. — Sien jy nou. Mnr. Lindeberg weet ook van hom. Hy sê mos hy is 'n bekende man.

Mev. F.: Laat ons eers hoor wat Mnr. Lindeberg van hom weet.

Mnr. L.: Kan julle vir my sê waar Harmse is?

FAURE: O ja, by die losieshuis in Kerkstraat.

Mnr. L.: Is dit ál adres wat jy van hom het?

FAURE: Ja. Is dit dan nie genoeg nie? U vra so snaaks dat u my nuuskierig maak.

Mnr. L.: Jy kan nuuskierig wees. Hy was vanmôre nog by daardie losieshuis. Vanmiddag is hy skoonveld.

FAURE *(spring orent asof 'n bom onder hom gebars het):* Skoonveld? Is hy weg? Waarom?

Mnr. L.: Sy slagoffers is op sy spoor, en die polisie ook. Ek het hier 'n halfdosyn telegramme om na hom te verneem. Hy is blykbaar 'n opperste skelm. Hy het daardie opsies al tienmaal oor verkoop, en dis glo nog boonop vervalste dokumente.

FAURE: Dis verskriklik, verskriklik.

Mev. F.: Jy hoef nie so ontsteld te wees nie, Pieter. Jy het hom tog nog niks gegee nie.

FAURE *(kom 'n bietjie tot verhaal):* Nee — nee — gelukkig — dank die hemel, ek het nie.

Mnr. L.: Dit was baie verstandig van jou.

FAURE: Verstandig van my? Spot u nou, Mnr. Lindeberg? U kan mos raai wat gebeur het. Hester het ingekom — ongenooid — tee geskink, en vriendelike gesels, maar gesels, en gesels, en gesels, en die man se besigheid doodgepraat, en eenvoudig bly sit totdat hy sonder 'n tjek van my by die deur uit is. En toe het sy vir my in hande geneem, en in hande gehou. Ek moes stilletjies wegsluip om na u te kom, en, soos u sien, kort op my spore is sy ook hier.

Mnr. L.: Wel, hoe dit ook gekom het, jy het gelukkig niks verloor nie.

FAURE: Niks verloor nie? My laaste greintjie selfvertroue. My laaste greintjie eie trots. Al my moed en durf. Alle kans om vir my vrou te kan sê: „Sien jy nou, ek kan ook reg wees, en jy kan ook verkeerd wees." Ek sê weer, dis verskriklik — verskriklik.

Mev. F.: Toe-maar, ou man, vergeet dit maar. Dié kêrel het so 'n tong — jy hoor mos hy het ander mense ook 'n gat in die kop gepraat. As die goeie Vader hom nie daardie paar wegkruipogies gegee het nie, dan het hy somaar vir jou en vir my saam oorrompel. Maar hier het *ek* nou weer 'n sakie om met jou te bespreek. *(Sy haal 'n brief uit haar handsak.)* Onthou jy daardie antieke handelaar wat verlede week by ons huis was?

FAURE: Hm, ek het genoeg van antieke handelaars. Ek doen nie nog moeite om vir hulle te onthou nie. Dis die mense van wie jy jou weer 'n rad voor die oë laat draai. Nou sal ek 'n slag met die stokkies kom. Wat is dit wat hy aan jou wil afsmeer?

Mev. F.: Nee, hy wil koop — of liewer, een of ander kliënt van hom. Dié bied honderd-en-vyftig pond vir ons eetkamertafel aan.

FAURE *(in aangename verrassing):* Honderd-en-vyftig pond? En wat het ons daarvoor betaal?

Mev. F.: Wel, jy onthou seker in watter toestand ek dit gekry het — maar met ál die werk en skoonmaak saam, as ek sê vyf-en-sewentig is dit baie.

FAURE: En ons kan daar honderd-en-vyftig voor kry — dis honderd persent profyt? Nou kyk, Hester, hierdie keer gaan *ek* handel, en ek gaan my nie laat keer nie. Ek weet van jou gevoel vir daardie meubels, maar jy moet darem verstand by gevoel hê, en honderd persent profyt . . .

Mev. F.: Toe-maar, Pieter, ek het al klaar vir die man gesê dat ons toeslaan.

FAURE *(weet nie eintlik hoe hy dit nou het nie):* Hm? O? Jy het al klaar gesê — sonder om vir my te vra?

Mev. F.: Ek het geweet dat jy sou wil verkoop.

FAURE: En jyself? Jy het atyd gepraat asof jy die goed so liefhet.

Mev. F.: Ek is lief vir 'n goeie ding. Maar daar is meer te kry. Die wêreld is vol goeie dinge, as 'n mens net 'n oog het om dit raak te sien. Ek weet al van 'n tafel . . .

FAURE: Nee, wag 'n bietjie. Jy gaan nie somaar weer vir my oor die hoof sien nie.

Mev. F. *(gaan rustig voort):* Jy sal self van daardie tafel hou. Dis egte ou stinkhout, maar baie verwaarloos, en jou waarlikwaar oorgeskilder en vernis. Ons sal dit moet skoonkrap en opvrywe. Die mense wat dit nou het waardeer dit nie. Dit staan somaar in hul kombuis.

FAURE: En sal ek moet eet van 'n tafel wat uit ander mense se kombuis kom?

Mev. F.: Jy sal daar lekker van eet. 'n Mooi ding is mooi, en jy moet daar respek voor hê, al kom dit ook waarvandaan. Ek het somaar nou-nou weer 'n tafel, en ons gaan plesier daarvan hê, ou man, en van al ons goedjies — ons gaan minder dink hoe om geld te maak en meer dink hoe om dit te geniet. Weet u, Mnr. Lindeberg, ons moes nie met huweliksvoorwaardes getrou het nie. Ons het alles so saam bymekaar gemaak . . .

FAURE: O, *ons* het?

Mev. F.: Ja, ons het dit saam gedoen. Pieter verdien, en ek spaar; en my bietjie erfgeldjies kon ook maar in die pot gekom het, want ons het alles tog saam opgepas. Maar dit maak nou nie saak nie, want ons verstaan mekaar . . .

FAURE: Ek verstaan dat ek 'n toom aan my kop en oogklappies oor my oë het — en wat, ek gee ook nie meer om nie, dit lyk my dit moet maar so wees.

*(Die deur gaan oop en* Mej. DU TOIT *kom binne.)*

Mej. DU TOIT: Verskoon my. *(Sy oorhandig 'n dokument aan Mnr. Lindeberg.)* Die huweliksvoorwaardes. En die paartjie is weer hier.

Mnr. L.: Laat hulle maar inkom. (Mej. DU TOIT *af.)* Julle twee kan gerus bly en as getuies teken. Ek dink Bonthuys sal daarvan hou. Hy is so vol van sy geluk, hy sien graag dat ander daar belang in stel. En *(met 'n skalkse glimlaggie)* dit mag vir julle ou getroudes goed doen.

FAURE: Om 'n paartjie te sien in daardie hemel . . . ?

Mnr. L.: Waarin ek twintig jaar gelede vir julle twee gesien het.

FAURE: Ja, u moet daar baie van sien — en soveel goed het dit vir u gedoen dat u self oujongkêrel gebly het.

(BONTHUYS *en* BELLA *het onder die laaste woorde binnegekom.)*

MNR. L.: Wel, vriende, hier is die bruid en die bruidegom, en hier het ek die huweliksvoorwaardes. Ek sal dit hardop lees, en ek dink jy sal dit in orde vind, Bonthuys.

BONTHUYS: Ek — ek weet nie, Mnr. Lindeberg. Sien, Bella en ek het 'n moeilikheidjie gehad.

FAURE: Hm! So 'n bietjie oefening voordat die eindlike wedstryd begin.

MNR. L.: Maar jul gaan tog seker darem nog trou?

BONTHUYS: Ja, ja — ek hoop so — nè Bella? Ons gaan mos darem trou?

BELLA: Ja, natuurlik. Ons maak net hierdie puntjie reg.

BONTHUYS: Maar dis juis die vraag: Wat is reg?

BELLA: So soos ek vir jou gesê het.

FAURE: Presies. Onthou dit nou, Hennie. Onthou dit vir jou getroude lewe. Soos sy dit vir jou sê, so is dit reg.

BONTHUYS: Wag nou, oom Pieter, ons is mos ernstig. Dis 'n belangrike punt. Ek het gereken ons moet darem eers hoor wat Mnr. Lindeberg daarvan sê.

MNR. L.: As dit iets is waaroor ek kan raad gee. Wat is dit?

BONTHUYS: Dis net — sien — Bella meen — sê jy maar self wat jy meen, Bella.

BELLA: Dis oor daardie kontrak. As ons nou trou, begin ons met niks. Nou wil Hennie vir my duisend pond gee wat hy nie het nie. As hy dit nooit het nie, help dit my niks dat hy dit gee nie. En as hy dit eendag het — of dit meer is, of minder — dan het ons dit saam gekry en saam opgepas. Dan is dit mos ons s'n — altwee s'n. Waarvoor wil ons dan 'n kontrak hê?

MEV. FAURE: Baie waar, Bella, baie waar.

BELLA: Ek is bly dat u ook so dink, Mevrou.

BONTHUYS: Maar wat sê u, Mnr. Lindeberg? Ek wil graag weet wat u sê.

MNR. L.: Sy het dit goed gestel, Bonthuys. 'n Paartjie wat begin met niks, kan bes in gemeenskap van goedere trou. As Bella dit so begeer, sien ek nie waarom jy nie sal instem nie.

BONTHUYS: Nou ja — *(glimlaggend)* al wou ek so graag die duisend pond gegee het . . .

BELLA: Ek neem die wil vir die daad, Hennie, en ons trou sonder kontrak.

BONTHUYS: Ja, dan trou ons maar sonder kontrak. As jy dit so begeer, is dit vir my ook goed.

FAURE: Jy het die formule gevind. As sy dit so begeer, dan is dit vir jou ook goed. Jy is uitgeknip vir die getroude lewe.

BONTHUYS: Ag, wat, Oom Pieter kan maar spot — solank as ons twee gelukkig is, nè Bella? *(Hy het nader gegaan, en neem weer haar hand.)*

Mev. F. *(staan op en stap na die paartjie toe)*: Dit is die regte antwoord, Hennie. My hartlike gelukwense, hoor. Vir jou ook, Bella. *(Sy gee vir hulle hand.)*

FAURE *(volg haar voorbeeld)*: Dieselfde van my — Hennie, Bella. Ek hou daarvan om 'n bruidspaar geluk te wens, want ek weet hulle het die wense nodig. Kyk vir Mnr. Lindeberg. Nooit getrou nie, so het niemand hom ooit geluk gewens nie. Dit was nie nodig nie. En kyk hoe gelukkig is hy . . .

Mnr. L.: Hou jou grappies vir die jong mense, Pieter. Ek weet dit loop by hulle af soos water by 'n eend se rug. So doen dit daar geen kwaad nie.

Mev. F.: En by u mag dit raak wees — is dit wat u wou sê?

FAURE: In hemelsnaam, Mnr. Lindeberg, sê vir haar dat sy die bal skoon misslaan. Anders is dit alweer 'n punt wat sy teen my aanteken.

Mnr. L.: Het Mevrou Faure dan iets van my vertel?

Mev. F.: Dis maar toe Pieter vanmiddag in daardie omgekrapte bui was, met die goudopsies aan 't dans voor sy oë. Toe haal hy vir u aan as 'n toonbeeld van verstandigheid en geluk, omdat u nooit getrou het nie. En ek het maar net gesê: „'n Ander man se boeke is duister om te lees. Mnr. Lindeberg het seker ook sy romanse gehad, en, wie weet, miskien 'n teleurstelling daarby."

Mnr. L.: U raak nou 'n tere snaar aan, Mevrou.

BONTHUYS *(stralend van geïnteresseerdheid)*: Ag nee, Mnr. Lindeberg, vertel vir ons. Toe, vertel vir ons.

Mnr. L.: Sy is dood voor ons troudag. Dis ál wat ek te vertel het. Dis baie jare gelede.

BONTHUYS (*neem weer 'n slag liefderik Bella haar handjie*): Nou reken, Mnr. Lindeberg ook. Sien, Bella dit moet maar so wees, nè?

FAURE: Alweer een van my helde gevalle! Ek het nogal meermale, as ek hierdie kantoor binnekom, vir myself gesê: Dis nou mooi om te sien — 'n man wat net aan sy besigheid dink, met 'n sekretaresse tot sy diens wat haar ook net op haar werk toelê, wat nie eens haar mooi hare opmaak in krulletjies om die mans in vas te draai en . . . (*Hy stop skielik, want die deur het oopgegaan en* mej. DU TOIT *het binnegekom. Sy het 'n oopgemaakte telegram in die hand*).

Mej. DU TOIT: Ekskuus Mnr. Lindeberg, maar kan ek maar huis-toe gaan? Ek het so swaar hoofpyn.

Mnr. L.: Ja, seker. Maar wat is dit (*hy dui op die telegram in haar hand*) — slegte nuus?

(Mej. DU TOI9 *knik bevestigend. Maar dit lyk of sy duiselig word.* FAURE *merk dit. Hy gaan nader, en soos sy steier en omslaan vang hy haar in sy arms.*)

Mnr. L.: Wat — wat makeer?

(*Hy spring ontsteld op, so vinnig as sy rumatiese ledemate hom toelaat*).

Mev. F.: Sy het flou geword. Bring haar maar hier.

(*Sy wys na die gemaklikste stoel in die kamer, waarop sy 'n paar kussings regpak.* FAURE *sit vir* Mej. DU TOIT *op die stoel neer, en die ander kom ook nader om te sien of hulle kan help.* Mev. FAURE *haal 'n reukflessie en 'n sakdoek uit haar handsak.*)

Mev. F. (*aan die mans*): Staan liewer so 'n bietjie weg, dat sy kan lug kry. Jy kan help, Bella. Jy kan vir haar koel waai.

(*Almal gehoorsaam.* Mev. FAURE *bring die reukflessie* by Mej. DU TOIT *haar neus, sprinkel ook reukgoed op die sakdoek, en lawe vir haar.* Mnr. LINDEBERG *kan egter nie wegstaan nie. Hy kom weer nader.*)

Mnr. L.: Daardie telegram — is dit van Danie?

(Mej. DU TOIT *het blykbaar genoeg bygekom om die vraag te hoor, en sy knik bevestigend.*)

Mnr. L.: Is hy — het hy iets oorgekom? *(Sy antwoord so saaggies dat hy sy oor by haar mond moet sit.)* Nee? Dan het hy vir jou geflous. Sê my, het hy vir jou geflous? *(Weer die oor by haar mond.)* Ja? *(Hy staan regop, en praat met opgewondenheid.)* Die ellendeling! Ek het die kêrel mos nooit vertrou nie. *(Hy buk weer na haar toe.)* En wat seg hy nog al daarvan? *(Sy hou die telegram uit. Hy neem dit, en lees.)* „Vanmôre getroud. Dit was vir jou en vir my die beste. Vergeef my en wens my maar geluk. Ek wens dit vir jou ook. Danie." — So 'n niksnuts! So 'n bedrieër! Hoe lank was julle verloof?

Mej. Du Toit *(kom nog meer by — maak haar oë oop en sit effens op):* Sewe jaar.

Mnr. L.: Reken. Sewe jaar. Sewe jaar vir haar aan 'n lyntjie gehou.

Mej. Du Toit *(bring haar sakdoek te voorskyn en bars in snikke uit):* Die beste jare van my lewe.

Mnr. L.: Nee, nee, dit moet jy nie sê nie. Jy het nog baie jare voor. Wie weet, dié wat voorlê kan nog die beste wees.

Mej. Du Toit: Maar — maar — Danie . . . *(Sy stik in haar snikke.)*

Mnr. L.: Net nie huil nie — net nie huil nie. Ek sal met hom afreken. Ek sal hom 'n aanskrywing stuur. Ek sal — — ek sal — wat kan 'n mens aan so 'n man doen?

Mev. F.: Niks. Jul kan vir hom niks doen nie. Niks wat sal help nie. Sy moet hom vergeet, dis ál.

Mnr. L.: Ja, vergeet hom. Daar is vir jou goeie raad. Hy verdien nie dat jy hom onthou nie. Hy verdien nie dat jy oor hom huil nie.

Mej. Du Toit *(nou heeltemal bygekom, lyk of sy dadelik kalmer word):* Dankie, Mevrou. *(Sy sê dit aan Mev.* Faure, *wat weer die reukflessie by haar neus wil bring.)* Ek is baie beter. Dit was maar so 'n bietjie skielik, daardie telegram.

*(Sy staan op, neem die telegram van die tafel, waar Mnr. Lindeberg dit gelos het, en stap na die deur se kant.)*

Mnr. Lindeberg: Gaan nou maar dadelik huis-toe, en rus vir jou uit.

Mej. Du T.: Dankie, Mnr. Lindeberg, maar ek is nou reg — ek sal liewer met my werkies aangaan.

MNR. L.: As jy dit verkies — en as jy sterk genoeg voel.

MEJ. DU T. *(reeds by die deur):* O ja, ek voel goed.

*(Mej. Du Toit af.)*

FAURE *(nádat almal so 'n bietjie tot verhaal gekom het):* Nou toe nou! Nou toe nou! Ek het nooit gedink dat sy ook . . .

MNR. L.: Maar is sy nie dapper nie? Wil met haar werk aangaan. Is sy nie dapper nie?

MEV. F.: Weet u, Mnr. Lindeberg, die mooiste was om vir u te sien. Ek het nie geweet dat u so teer kon wees nie.

FAURE: Of so aangedaan kon raak nie.

MNR. L. *(enigsins verbouereerd):* Ek — ek erg my maar vir daardie vent. En ek voel verantwoordelik vir Mej. Du Toit. Sy is al vyf jaar by my, en — ek dink ek kan maar beken — as ek nie gehoor het dat sy verloof was nie . . .

FAURE: A, nog 'n romanse!

BONTHUYS: Toe, Mnr. Lindeberg, vertel — vertel.

MNR. L.: Wel, terwyl ek nou soveel gesê het — noudat sy vry is — nou kan ek mos darem daaroor dink.

MEV. F.: Waarom nog dink? U ken haar mos lank genoeg.

MNR. L.: Ja, dis waar. Ek ken haar lank genoeg. Ek meen maar net — sou dit betaamlik wees — terwyl sy darem nog met die ander man se telegram vars in die hand sit . . .

FAURE: Nou gee haar 'n paar dae, as die betaamlikheid dan so swaar moet weë.

MNR. L.: 'n Paar dae — en dis vandag . . . ?

BONTHUYS: Vrydag.

MNR. L.: Vrydag — Saterdag, Sondag, Maandag — Maandag . . .

FAURE: Maandag, ja. Dis mos 'n paar dae.

MNR. L. *(aan Mev. Faure):* U meen dis lank genoeg, Mevrou?

MEV. F. *(darem 'n bietjie geamuseerd):* Ja, wel, u kan mos kyk hoe sy dan lyk — of sy al oor hierdie skok heen is.

FAURE: En in staat om die nuwe te ontvang. *(Hy stap nader na Mnr. Lindeberg, en hou sy hand uit.)* Nou, Mnr. Lindeberg, alle heil en seën. Ek beny u. *Dit* sal nou, volgens my beskouing, die ideale huwelik wees: 'n man wat gewoond is om te gebied, en 'n saggeaarde vroutjie — die soort wat nog kan flou val as sy slegte nuus kry — en een wat nog boonop voor die troue vyf jaar oefening daarin gehad het om haar man se bevele te gehoorsaam.

Mev. F.: Ag, los nou jou ou tema, Pieter. Dis nie dat die vrou wil baas wees nie. Dis maar haar moederlike gevoel. Haar man is maar net haar grootste kind. Sy moet vir hom sôre, en om vir iets te kan sôre moet jy daar beheer oor neem. — My beste wense, Mnr. Lindeberg.

Bonthuys: Myne ook.

Bella: En myne. En dankie vir u goeie raad aan ons. *(Onder die praat het hulle gegroet. Almal behalwe Mnr.* Lindeberg *gaan nou uit. Hy staan 'n oomblik stil, gaan dan terug na sy stoel by die skryftafel, en is nog besig om langsaam en met moeite daarin te gaan sit — sy litte is blykbaar styf en pynlik — wanneer* Mej. Du Toit inkom met 'n koerant en 'n paar briewe in die hand.)

Mej. Du Toit *(sit eers die koerant en dan die briewe voor hom neer):* Die koerant, Mnr. Lindeberg. En twee briewe vir u om te teken.

Mnr. L.: Hoe voel jy nou?

Mej. Du T.: O, heeltemal goed, dankie. Ek is skaam dat ek so toegegee het. Maar dis nou alles verby.

Mnr. L.: En jy gaan nie meer aan daardie kêrel dink nie?

Mej. Du T.: Nie soos ek tevore aan hom gedink het nie.

Mnr. L.: Nou, dit is reg. Dis baie fluks van jou, en baie verstandig. En — e — sien — ag, hoe praat ek dan nou so . . . ?

Mej. Du T. *(glimlag):* Soos Hennie Bonthuys?

Mnr. L.: Ja, waarlik. Maar ek is bly om te sien dat jy alweer in 'n luim is om te lag. Ek wou jou net vra om my Maandag — eerskomende Maandag — aan iets belangriks te herinner. Jy sal dit nie vergeet nie, nè?

Mej. Du T.: Ek vergeet mos nooit u bestellings nie. Waaraan moet ek u herinner?

Mnr. L.: Nee, dit sal ek jou dan sê. Onthou net: iets belangriks.

Mej. Du T.: Seker, Mnr. Lindeberg. Maandag — hoe laat?

Mnr. L.: Hoe laat? O — neënuur — sodra ek inkom — of vroeër ook — ek meen, as ek miskien vroeër inkom.

Mej. Du T.: Ja, goed, Mnr. Lindeberg. — U moet nog die briewe teken.

Mnr. L.: O, die briewe, ja. *(Hy teken dit, en gee dit aan haar terug.)* Nog iets?

Mej. Du T.: Net 'n telefoonboodskap van Mnr. De Waal. Hy sê hy praat van die stadsaal af. Die belastingbetalersvergadering is al aan die gang, en hy verwag vir u . . .

Mnr. L. *(mak aanstaltes om op te staan — iets wat hy klaarblyklik nie te maklik doen nie):* O ja, die vergadering. Daar is 'n voorstel wat hy vir my gevra het . . .

Mej. Du T.: Bly maar sit, Mnr. Lindeberg. Ek het hom al klaar gesê dat u nie kom nie.

Mnr. L.: Ek het nie gesê dat ek nie kom nie.

Mej. Du T.: Maar *ek* het so gesê. Ek weet mos die stryery by daardie vergaderings is somaar bog. Somaar geskilletjies oor niks. Hulle kan dit sonder u uitveg. U is daar te kosbaar voor. Dit pas nie vir u nie, en dit doen u hart geen goed nie.

Mnr. L. *(kom nou langsaam orent):* My hart?

Mej. Du T.: Ja, u raak dan ook opgewonde. En u word warm, en kom somaar uit in die koue aandlug, en dit met u rumatiek — kyk net hoe sukkel u alweer om uit die stoel op te kom. En u het netnou 'n bietjie verstrooid gepraat. U moet gaan rus. U gaan vir die naweek na u plaas toe . . .

Mnr. L.: Dit was nie my plan nie.

Mej. Du T.: Nee, maar ons maak die plan nou. U gaan vanaand . . .

Mnr. L.: Vanaand al?

Mej. Du T.: Ja, somaar nou direk. Vir die halfdag môre kan ek die kantoor behartig. U kom nie voor Maandag terug nie.

Mnr. L.: En daardie belangrike boodskap?

Mej. Du T.: Dis mos vir Maandag — Maandagmôre om neënuur.

Mnr. L.: Dan maak ek dit môre. Ek is baas in my eie kantoor.

Mej. Du T.: Kyk hoe deurmekaar praat u alweer. U moet die rus hê. U kan die boodskap mos vir my telefoneer — van die plaas af — net wanneer u wil. En baas of nie baas nie, as u nie vir uself kan oppas nie, moet iemand anders dit doen. U bly nou hier totdat ek die kar laat kom het. Ek sal vir Jan vra om u jas mee te bring, want ek sien dat u waarlik alweer sonder jas gekom het. En u nagklere, en alles wat u vir die paar dae op die plaas

nodig het. Hier kan u lekker sit *(sy trek die groot stoel in 'n gerieflike posisie)*, en hier het u die koerant om solank na te kyk. *(Sy sit die koerant op die leuning van die stoel.)*

Mnr. L.: En as ek nou sê dat ek na die vergadering *wil* gaan? *(Hy neem 'n tree na die deur se kant.)*

Mej. Du Toit *(gaan voor hom in die deur staan)*: Nee a, dit sou mos te onnosel lyk — nádat hulle klaar die boodskap het dat u nie kom nie. Ek telefoneer nou vir die kar. Oor tien minute is dit hier. Toe, Mnr. Lindeberg, gaan sit nou mooi daar in die stoel en lees u koerant.

(Mej. Du Toit *gaan uit en maak die deur agter haar toe.* Mnr. Lindeberg *kyk haar vir 'n oomblikkie agterna. Dan stap hy soos 'n gehoorsame seun na die groot stoel en neem die koerant op. Hy buk om te gaan sit, maar draai, met die een hand reeds op die leuning van die stoel, nog 'n maal om en kyk weer, met 'n gelukkige glimlag om sy mond, na die deur waarby* Mej. Du Toit *uitgegaan het. Die gordyn val terwyl hy langsaam en stywerig in die stoel neersak.)*

---

# Sy Pa se Kind

J. van Melle

Toe Leune, die vrou van *visser* Verschiere, haar vyfde kind verwag, sê sy: „Nou hoop ek tog dat ons Liewe Heer ons hierdie keer 'n seuntjie sal gee."

„Dit hoop ek ook," sê hy, „al moet hy dan ook so skeel wees as sy vader."

„Een skele in die huis is darem al meer as genoeg," sê sy.

So breek die tyd toe aan. Die vrou langsaan het al gekom en Leune sê vir haar man: „Ek sou nou maar die dokter gaan roep, Jan." Sy moet hard praat dat hy kan hoor wat sy sê, want die gebruis van die water en die geloei van die wind meng verward deurmekaar en tussendeur is nog die dreunings van die branders teen die dyk waaragter hulle huis staan.

Op daardie oomblik kom daar 'n man haastig binne en druk die deur gou teen die wind toe. Hy is amper uitasem van die vinnige stap en die hardloop, en die sweet blink op sy gesig. Sonder om te groet, begin hy dadelik te vertel. Daar sit 'n seilskip op die sandplaat en die reddingsboot het probeer uitvaar, maar was verplig om om te draai. Nou wil Van Dyke dit met sy skip probeer, maar hy sê dat hy dit alleen sal doen as Verschiere saamgaan, want hy wil dit nie waag met iemand wat hy nie ken nie. Hy sê hy en sy drie seuns en Verschiere weet presies wat om te doen.

„Dus, nou weet jy dit," sê die man. „Hulle wag vir jou."

„Jy gaan nie, hoor jy," roep sy vrou. „Laat nou maar iemand anders gaan. Hulle moet altyd vir jou hê en daar is tog nog baie ander wat dit kan doen."

„Dis jammer dat dit nou so ongelukkig tref," sê hy vir haar, „maar met 'n skipbreuk kan ek nie weier nie."

Ty trek sy waterstewels aan en sy olieklere en trek sy oliehoed oor sy kop. Toe soen hy sy vrou wat haar kop kwaad wegdraai en verlaat saam met die man die huisie.

Onder langs die dyk loop 'n weg, baie glyerig van die skuim wat oorwaai. Die dyk beskut hulle enigsins teen die storm, maar elke maal val daar 'n windslag op hulle en bring hulle vir 'n oomblik tot stilstand; dan beur hulle weer

verder. Langs die weggie is 'n sloot wat vol water is en meer as eenmaal gly een van hulle amper daarin.

Dis 'n westewind wat waai en die wind dryf die groot golwe uit see reg in die mondinge van die Seeuse waters. Die lug is betrokke, maar dit reën nog nie; wel hang die wolke laag bo die see en die lae polderland. Na al die kante vervaag die uitsig in 'n triestige grysheid. Die rye kaal bome op die binnedyke en langs die paaie lyk yl soos skaduwees en verlate staan die boere-opstalle sonder lewe eensaam in die vlak uitgestrektheid van kaal lande en van weiveld wat vir groot dele onder water staan. Niks is daar wat leef nie; geen mense, geen vee, net hier en daar wit meeue wat oor 'n watergang na kos soek of troppe bont kraaie op 'n omgeploegde land.

Die hawe lê omring van breë dyke waarop die beste huise van die dorpie staan, die woninge van die welgesteldes, die stadshuis, die kerk. Van daar af daal kort straatjies na die huisies van arbeiders en vissers onder aan die dyk. Die klein hawe is vol van die skepies van vissers en van tjalke wat vir die storm na binne gevlug het. Verward wieg hulle op die gebroke deining van die water, die kaal maste swaaiend, die wimpels almal reguit in die fel wind.

Op die kaaie staan groepe manne en vroue en wag; ook die bemanning van die reddingsboot, waar die kaptein hom staan en verontskuldig dat hy nie tot by die wrak gegaan het nie. „Ek mag my manne nie daaraan waag nie," sê hy. „Mens kan nie van die lykant bykom nie; die skip lê so magtig sleg. Ek wil weer probeer as die gety kenter." Toe hy Verschiere sien, roep hy: „Jy gaan dit waag, Verschiere?"

Die hoogaarts van Van Dyke lê al tussen die ander uitgehaal en Verschiere klouter oor die ander skepe daarheen. Hulle gooi die toue los, hys die fok en langsaam vaar hulle na die hawemond. Die deining neem toe en 'n paar oomblikke later kom hulle van uit die luwte van die hawedyk en hulle is buite. Die storm slaan teen hulle aan en die skippie steier soos 'n perd op die groot golwe. Verschiere lê voor op die voordek by die fok, Van Dyke staan aan die roer, 'n dik tou om sy lyf gebind om te verhoed dat hy oorboord val; sy seuns hys die groot seil. Langsaam bring Van Dyke die skip meer by die wind en met die fok vol, en die groot seil half, werk hulle moeisaam half teen die wind op vorentoe.

'n Myl en 'n half verder kan hulle die skip sien sit, 'n seilskip met drie maste, die voorkant elke maal oorstroom deur die golwe. Verschiere is opgewonde. Agter, by die huis, lê sy vrou en hy weet nie of sy vanaand nog sal leef nie. Dit kan ook wel wees dat hy self nie terugkom nie. En om uiting te gee aan sy swellende gevoel skree hy: „We geve om duvel noch elle!" Regs is die vaalgroen dyke van hulle land. Links dié van Noord-Beveland, maar te ver om hulle te kan sien. Voor is die Noordsee. Die water 'n woelende vlakte van grys en wit.

By die huis lê Leune Verschiere haarself en kwaad maak. Sy lug haar hart teen die buurvrou en sê: „Het ek geweet dat 'n vrou van 'n visser so'n lewe het, dan het ek nooit met een getrou nie; mens is almelewe in onrus."

„Hoekom moet hulle nou juis vir hom laat roep," sê die vrou.

„Hulle weet goed dat hy maar alte graag gaan," antwoord Leune verwytend. „Hy is so; dink net aan homself; nie aan vrou of kind nie."

Dan sit hulle weer en luister na die storm, die donder van golwe teen die dyk; elkeen weggedoke in eie mymering.

„Dit lyk of die golwe minder erg is," sê die vrou na 'n tyd, „maar die wind waai nog maar net so sterk."

„Dis oor die water nou afgaan." Sy praat om haar vrees bietjie te vergeet, om haarself kalmer te stem deur geselsery. Sy is nou nie meer kwaad nie, maar vol angs. Haar oë staan wyd oopgesper en sy loop elke maal in wanhoop heen en weer. Dan staan sy weer 'n paar oomblikke voor die venster wat op die polder uitkyk; die groue landskap onder die lae egalige grys lug, die uitsig benewel deur die fyn skuim wat uit die see die lug in waai.

Na lank gesukkel kry hulle eindelik almal van die skip af. Nege man en die kaptein se vrou. Dis Nore en hulle verstaan alleen Engels. Swygend sit hulle onder op die bodem van die ope ruim teen mekaar geleun, verkluim van die koue. Elke maal drink hulle van die brandewyn wat die skipper vir hulle gegee het tot hulle almal half versuf is. Nou met die wind van agter gaan dit gou, en langs die dyk kan hulle die mense wat op die wal staan en kyk het, sien hardloop na die hawe, en toe hulle binnevaar, is byna die hele dorp op

die kaai. Daar was 'n gejuig toe hulle die hoek om kom en daarna was daar stilte. Almal kyk aandagtig hoe die skipbreukelinge aan wal gehelp word; veral die vrou.

„Is almal gered?"

„Ja," sê Van Dyke, „almal."

Daar is 'n kroeg vlak by en daar gaan Van Dyke en sy manne eers heen. Bokant die deur lê 'n seevrou in klip uitgekap en daaronder staan die naam van die kroeg: „De Meermin van Westerschouwen." Dit stroom vol.

By een van die tafels, sy oliehoed op sy kop, sy hand aan die glas, sit Verschiere en drink die een sopie na die ander. Hy is deur en deur moeg, maar voel innig tevrede. Hy behoort nou huis-toe te gaan, maar sit nog; so diep-loom voel hy, so diep-tevrede. Die kamer is vol geraas van stemme en in die swaar mis van die rook sien hy die manne soos swart skaduwees in 'n blou newel. Langsaam begin die besef dat hy Leune nou nie langer moet laat wag nie sterker word. Hy sit sy twee hande op die tafel en staan op. Van Dyke sê: „Nogmaal gedank Verschiere." „As jy my weer 'n slag nodig het, laat my net roep," sê hy en gaan swaaiend deur die volte na buite.

„Dit was al skemer toe hy by die huis kom. Hy trek sy stewels uit, saggies maak hy die deur oop en gaan na binne. Die buurvrou is nie in die kamer nie, maar doende in die kombuis. Langsaam nader hy die bedstee. „Slaap jy, Leune?" fluister hy.

„Nee," sê sy, „ek slaap nie."

„Ons het 'n seuntjie," sê sy.

„Ek weet dit. Hulle het my dit in die Meermin vertel."

Hy buig oor haar en bekyk die gesiggie van die kind langs haar in haar arm. Hy ruik erg na drank.

„Het alles goed afgeloop?" vra sy.

„Alles het goed gegaan."

Versigtig neem hy die kleintjie in sy groot arms en sy lê hom en bekyk hoe hy daar in sy wye olieklere met die klein poppie van 'n kind in sy arms daar staan. Die skemering in die kamer met die ligte venster daaragter laat hom van waar sy lê reusagtig lyk.

„Klein skarminkel," sê hy vriendelik, „is jy eindelik hier? Ons wag al meer as tien jaar vir jou."

„Ek het darem nie gedink jy sal my alleen laat nie," sê sy. „Dit was tog nie nodig om op so'n dag jou lewe te waag nie."

„Dis geen onvriendelikheid nie, Leune" sê hy goedig. „My lewe is my altyd lief, of daar 'n seuntjie van my gebore word of nie. Dit is 'n dag uit duisend vrou, 'n dag wat ek nooit sal vergeet nie."

Hy is nie dronk nie, maar tog wel half. Hy gee haar die kind terug en toe gaan staan hy weer daar in die middel van die vloer. Nou eers sien sy dat hy dwarsdeur nat is aan die water wat op die vloer lê.

„Hoe is jy dan so nat? Het jy nie jou olieklere aangehou nie?"

„Ek het nog in die sloot langs die pad geval ook. Die klei is so magtig glad," vertel hy.

Hy vou sy arms oor sy bors en staan onwys en lag. „Dit is 'n dag uit duisend," sê hy weer.

„Trek nou eers droë klere aan," sê sy. Gehoorsaam gaan hy die kamer uit.

Stil lê sy en luister. Sy voel so gelukkig dat trane uit haar oë loop; bly en dankbaar en trots op haar kind en haar man.

Sy draai haar gesig plat om die kind te kan sien en versigtig stryk sy met haar twee vingers oor die syige haartjies en oor sy dikkerige wangetjies. „My liewe seuntjie," half fluister sy. „Sal jy ook skipper word? Sal jy ook so'n goeie seeman wees soos jou vader? Sal jy ook in 'n groot storm na buite gaan? Sal jy ook mense red? Sal jy jou vader se kind wees?"

# „Die Nuwe Lente"

*Afrikaanse Prosakuns: Julie 1942—Augustus 1943.*

Oorsig deur **Abel Coetzee**

„Maar ten spyte van hierdie opmerkings voel ek dat daar by ons jong skrywers kragte aan die werk is wat mooi skeppinge vir die toekoms belowe. Dis moeilik om hierdie optimisme met oortuigende bewyse te staaf, want dit berus meestal op vae aanduidings. As ek egter dink aan alles wat ek gedurende die afgelope vyftien jaar so sistematies gelees het, dan kry ek die gevoel dat daar „'n nuwe lente" vir ons op koms is, dat daar more, oormore iets verrassends gaan gebeur." — Dr. P. C. Schoonees in *Jaarboek van die Afrikaanse Skrywerskring*, 1936.



„Dat daar more, oormore iets verrassends gaan gebeur . . . 'n nuwe lente." Dit was in 1936 dat Schoonees dié woorde vol hoop uitgespreek het. Hoe suiwer sy aanvoeling van die komende dinge was op die gebied van ons prosakuns, word bewys deur ons verryking aan boeke sedertdien. Daardie jaar self het nie 'n groot oes opgelewer nie: *Saul die Worstelheld, Magte, Vrugbare Aarde, Vlugtige Skaduwees.* 1937 lewer *Sy kom met die Sekelmaan, Die Profeet*, en *Orion* op. Die volgende jaar is 'n eeufeesjaar — in die prosakuns 'n droogtejaar, met slegs die bundels *Kruispad* en *Vergesigte;* maar dit was ook die jaar van die koms van die goedkoop boek in Afrikaans. En in 1939 kla dr. Kritzinger in sy oorsig in die Jaarboek: „Al die boeke wat piëteitshalwe onder letterkunde gerangskik is, sal ongelukkig oor 'n paar jaar so goed as vergeet wees." Verandering kom in 1940 met heelwat goeie werk: *Laat Vrugte, Huurlinge, Die Jare Daarna, Danie se Droom, Die Palmboom, Mense Gaan Verby.* Die volgende jaar is ook redelik bevredigend met *Die Bergstroom Ruis, Die Oorlogskind e.a. Verhale, Meule van die Dae.* 'n Verrassingsjaar was 1942 met *Van Aangesig tot Aangesig, Huisies teen die Heuwel, Ampie — die Kind*, en daarby nog *Laura, Skagte*, en *Op die Groot Spore.*

Die jaar wat nou onder bespreking is, het ook sy verryking van die Afrikaanse prosakuns gebring. Verreweg die verdienstelikste bydrae vanjaar is *Nuwe Gebooie*, die tweede roman van die jong skryfster Anna Louize Conradie. Die verhaal gaan oor die huweliksprobleem, 'n voortsetting van die stof van haar eerstelingroman: *Laura*. In *Nuwe Gebooie* sien ons die stryd van die jong vrou, wat 'n intellektuele ontwikkeling deurgenaak en 'n eie persoonlikheid het, en wat haar moet onderwerp aan die tradisie van die groep: 'n vrou moet trou en moet kinders hê, dis háár roeping in die lewe! Die antwoord van die kunstenares hierop is dat die deelgenote aan 'n huwelik geestelik opgewasse moet wees teen mekaar. Die liggaamlike bestanddeel van die huwelik moenie misken word nie, maar aanvaar word. Hulle moet hulle egter ook voel as onderdeeltjies van die magtige, groot skeppingsgeheel. Die nuwe gebod is dat die mens moet besef dat sy sinnelike drifte 'n vervulling is van die vleeslike natuur van die mens, maar dat daardie drifte slegs van tydelike aard is.

Die roman bevat egter veel meer as die verhaal van die mens en sy drifte. Deur middel van die verhaal gee die skryfster gestalte aan haar lewenshouding. Dis 'n houding wat gevorm is deur wysgerige oorpeinsing. Orals erken jy die leerstellings van groot wysgere, maar die wysgerigheid het in dié geval verdwyn in die verhaal en vorm gegee aan die kunswerk. Anna Conradie se kuns besit dus een van daardie seldsame eienskappe: styl.

Die skryfster se kennis van die wysgere het by haar uitgeloop op 'n eie siening van die lewe. As mens die roman aandagtig lees, is dit asof jy na iets kyk wat buitekant die skryfster afspeel. Sy sien die lewe soos 'n stroom of 'n vloeiing, of miskien vormloos soos 'n newel of 'n mis. Die lewe is altyd vormloos, voortvloeiend, vervloeiend. En terwyl mens so na die vloeiendheid kyk, ontstaan daar 'n dwarreling, 'n kolk wat tot stilstand kom. Dit neem kleur aan, dit kry gestalte, dit tree vir 'n tydjie uit die stroming te voorskyn en dit aanvaar 'n individuele lewe: dis 'n mens met allerlei hartstogte. Vir 'n kort tydjie besit die mens aparte persoonlikheid, maar as jy weer kyk, het hy ontbind, hy het sy kleur en vorm verloor. Die mens word weer 'n dwarreling, en waar voorheen 'n kolk was wat in die stroom effens tot

stilstand gekom het, is nou alles weer glad, vormloos, gestalteloos. Die mens het weer teruggekeer tot en opgegaan in die bron van alle lewe. Al wat bly, is die vormlose vervloeiing, vormloosheid met lewe: stof en idee!

Met so'n kyk op die lewe verval die ou maatskaplike instellings van mense, die ou gebooie wat berus op menslike tradisie en menslike vooroordeel, en in die plek daarvan kom die gebod van getrouheid aan die lewe self.

Deur dié siening word die skryfster se manier van uitbeelding bepaal. In haar waarneming sien sy eers die groot geheel met die dieper liggende gedagte, breë lyne; rigtings. Dan eers kom sy stadigaan by die kleinere, die besondere waar elke lyntjie en skakering van kleur apart die aandag ontvang. Dis byna of mens 'n skilder aan die werk sien voor 'n grootse doek. En dit verleen iets groots aan die manier waarop die skryfster karakters en dinge sien en uitbeeld. Dit gee iets persoonliks, iets eiens, iets nuuts aan haar belewing van die werklikheid, en aan die aanvoeling van die waardes van werklikhede buitekant haar.

As mens die roman lees, kry jy nie net 'n intense indruk van die skryfster se opvattings van die lewe nie, maar jy sien ook helder hoedat die stof en die idee voortdurend op mekaar inwerk, hoe die gees telkens oor die massa stof sweef en dit tot lewe wek met vorm en gestalte. Jy sien die skeppingsproses voor jou oë voltrek.

*Nuwe Gebooie* is 'n goed versorgde kunswerk, met baie fasette, wat so kunstig geslyp is dat dit 'n fonkelende geheel word in die prosakuns.

Verdienstelike bydraes tot ons romankuns is ook gelewer deur Kootjie van den Heever: *Brakgrond*, en N. A. Potgieter: *Vervulling*.

In *Brakgrond* beeld die skrywer die lewe van die kleurlinge uit. In sy romankuns is dit 'n nuwe ontwikkeling, wat volg op proefnemings in sy kortverhale. Treffend is sy opvatting oor dié maatskaplike groep: 'n klompie wesens wat uitworpelinge is en wat geen eintlike regte het nie, en wat voel dat hulle ook maar soos brakhonde is, wat voortdurend na die oë van die blankes moet kyk om nietige ou gunsies te ontvang. Net soos die brakhonde, het ook húlle net brakgrond onder hulle voete. Naas die kleurlingromans van Mikro

is *Brakgrond* sekerlik een van die verdienstelikstes in ons romanletterkunde.

*Vervulling* is hoofsaaklik noemenswaardig om die aanleg wat daarin openbaar word deur 'n jong skrywer. Dit gaan oor 'n onvervulde belofte wat gegee is aan die einde van sy eerstelingroman: *Oorwinning.* Die skrywer het hier al die bestanddele byeengebring waaruit groot kunswerke geskep word. Potgieter lewer die bewys dat hy met meer ervaring en lewensrypheid blywende bydrae tot ons romankuns kan maak.

Van mev. T. C. Pienaar het verskyn: *Die Groot Vraag.* Wat hierin opmerklik is, is die terugkeer tot groter soberheid ná 'n neiging tot die benutting van die geslagtelike dinge sonder dat dit gelei het tot die openbaring van groter menslikheid, of 'n verdieping van die kunstenares se kuns. Die groter soberheid kom haar kuns ten goede.

Sy gereelde bydrae tot ons romankuns is, in die tydperk wat in oënskou geneem word, gemaak deur D. F. Malherbe met *Vlam van die Suurveld.* Eintlik is die stof en die wyse van behandeling 'n voortsetting van sy vorige roman *Die Meulstroom Ruis,* waarin die lewe van 'n boer op die voorposte van die volksplanting beskryf word. In *Vlam van die Suurveld* is die toneel verder verskuif na die ooste, en die botsing daarin is tussen die Grensboere en die Bantoes by die Visrivier. Die slap houding van die Bewind aan die Kaap het uitgeloop op die verklaring deur die Koloniste van 'n eie bestuur in die Suurveld (Swellendam en Graaff-Reinet). Van 'n kunsstandpunt gesien is ook hierdie jongste roman 'n stuk ritmiese, liriese prosa, met 'n gebrek aan noulettende, sielkundige uitbeelding en sintetiese karakterskepping.

Op die gebied van die kortverhaal, die skets, en die vertelling is daar heelwat te berig. Belangrike werk is gelewer deur J. F. W. Grosskopf: *Ou Leeumelker e.a. Vertellinge,* Kootjie van den Heever: *Gebroke Lig,* I. D. du Plessis: *Die Verbode Ryk,* J. van Melle: *Begeestering,* S. Ign. Mocke: *Die Donker Kleed,* en G. H. Franz: *Molôisi die Wyse.*

Grosskopf, van wie al baie jare lank van tyd tot tyd kortverhale in ons tydskrifte verskyn het, het nou 'n tiental daarvan saamgevat in die bundel *Ou Leeumelker* (agt oor-

spronklike stukke en twee vertalings). Van 'n kunsstandpunt sowel as van 'n literêr-historiese standpunt gesien, is dit 'n belangrike bydrae tot ons skat van prosavertellings. Opvallend is dadelik dat Grosskopf nie praat van *verhale* nie, maar van *vertellings.* Daar is nogal 'n aanmerklike verskil tussen die twee: die (kort)verhaal en skets soos beoefen deur die jonger geslag prosaskrywers, is dikwels in idee-inhoud en woordvorm 'n „gedig in prosa," wat wesentlik verskil van die vertelling (van 'n werklik deurleefde voorval) soos beoefen was deur die ouer prosaïste: Preller, Eugène Marais, Jochem van Bruggen, en ook Léon Marè. Ook die inhoud van die verhale en verwerking (jag, maatskaplike agteruitgang en reddingswerk, rebellie, die lotgevalle van kluisenaarsfigure en plattelandse tipes) laat ons Grosskopf eerder groepeer by die ouer geslag as by die jongeres. En daarmee word geen verwyt bedoel nie, en ook geen geringskatting nie, maar wel 'n poging tot karakterisering van sy kuns. Die jongeres het, veral onder invloed van individualistiese neigings, die kuns verloor om 'n goeie vertelling te gee. En daar slaag Grosskopf uitnemend in. Wat ook by hom veral tref, in bykans al die verhale in die bundel, is die liefde vir die mooi en die ou Afrikaanse woord, en die sorg wat bestee is aan die afwerking van die taalvorm. Ook hierin kan baie jongeres by hom in die skool gaan.

Dis 'n bundel waarsonder ons letterkunde armer sou gewees het.

Die bundels verhale van Kootjie van den Heever: *Gebroke Lig* en van S. Ign. Mocke: *Die Donker Kleed* kan mens miskien die beste karakteriseer en waardeer deur hulle teenoor mekaar te stel. Die verhale van Mocke voel mens aan as die werk van iemand wat in homself gekeer is, wat die lewe in hom beskou, en dan na buitekant-toe 'n uitingsvorm daarvoor soek. Dié kunstenaar het aan die bepeinsing van eie sielelewe voldoende, en sy kuns is streng individualisties. Treffendste in al die verhale is sekerlik die gloed van die stryd wat in die kunstenaar woed oor die gewaande ontrouheid van mens teenoor mens. Die individualistiese „inkéring" van Mocke bring mee dat sy karakters meestal byna liggaamloos is, ideële mense met 'n skyn van onwerklikheid.

Kootjie van den Heever se verhale laat ons ook die moderne mens sien met sy ongewikkelde gees waarin die uiteenlopendste gevoelens naasmekaar woed. Die gloeiend hittige uiting daarvan wat ons aantref by Mocke, word by Kootjie getemper deur die bybelse besef van die verganklikheid van alles wat aards is. Terwyl ons by Mocke die felle, ontketende haat aantref, kry ons by Kootjie die kalmte van berusting, die kalmte van die wysgeer wat die lewe buitekant hom betrag en die sin daarvan in hom opgeneem het. Die gedagte aan die dood het versoening gebring. Die groter ewewig van gees word by Kootjie van den Heever weerspieël in 'n groter balans tussen vorm en inhoud en die bundel is 'n ryper openbaring van lewenswaarheid.

J. van Melle se beste bydraes tot die Afrikaanse prosakuns in die afgelope jaar is in albei gevalle verwerkings van eie skeppings. In die eerste plek het hy sy veelgeroemde Nederlandse roman *Bart Nel* omgesit in Afrikaans en sodoende die taalvorm daaraan gegee wat dit, soos mens onwillekeurig gevoel het by die lees van die Nederlandse werk, van die begin af moes gehad het. Die Afrikaanse verwerking het verskyn onder die titel *En Ek is nog Hy*, en dit bly ongetwyfeld sy beste roman. Die tweede verwerking is 'n verhaal *Wraak* in die bundel *Begeestering*. *Wraak* was oorspronklik 'n toneelstuk, en die verwerking dra baie duidelik die spore daarvan. Dit laat in elk geval sien dat Van Melle geen dramaturg is nie, en dat sy toneelstukke eintlik verhale is in gedramatiseerde vorm. *Wraak* het egter deur die dramatisering gewen aan gebondeheid en 'n bepaalde beknoptheid van segging wat eie is aan die styl van Van Melle op sy beste.

Verdienstelike werk is ook gelewer deur I. D. du Plessis met sy bundel *Die Verbode Ryk*. Dis 'n versameling verhale wat veral tref om die deernis wat daaruit spreek met die Kaapse kleurling in sy maatskaplike verlatenheid.

Seker nie die geringste bydrae tot ons vertelkuns nie is die bundel van G. H. Franz: *Molôisi die Wyse*. Eintlik is dit 'n aantal vertellings uit die lewe van die Noord-Transvaalse Bantoelewe, en die bedoeling is meer volkekundig as letterkundig. Tog het Franz daarin geslaag om 'n waas van

teerheid om sy vertellings te weef wat beslis estetiese skoonheid aan sy bundel verleen.

By 'n terugblik stel ons vas dat dit in ons prosaletterkunde 'n jaar was wat nie in alle opsigte bevredig het nie.

As ons die produksie van die jaar egter sien in aansluiting by die aanduiding van Schoonees in 1936, dan kan ons ons oorsig van die produksie van 1943 beëindig met die opmerking dat die Afrikaanse prosakunstenaars ook vanjaar by herhaling blyke gegee het van hulle skeppingskrag, met 'n nie onaansienlike hoeveelheid werk wat kan geld as blywende verryking van ons skone lettere.

# Kritiese Prosa, 1942-1943

Bespreek deur **M. P. Olivier Burgers**

DIE een opspraakwekkende werk op gebied van kritiese prosa, wat in hierdie afgelope jaar verskyn het, is die proefskrif van Abr. H. Jonker vir die Graad van Doktor in die Lettere aan die Universiteit van Stellenbosch: „Die Roman, Sy Aard, Ontstaan en Soort."

Sy hoofdoel met hierdie werk was om 'n nuwe indeling vir die letterkunde te soek, waardeur die roman na sy aard, inhoud en vorm, tot sy reg sal kom, en wat ook steekhoudend vir die hele letterkunde kan wees (bl. i). Verder wou hy, met die roman as uitgangspunt, die begrippe en norme van die letterkunde ondersoek en toets aan die roman, die roman se aard vasstel, die romankunstenaar bespied in sy skeppende roes, en antwoorde vind op die ou vrae: wat is die bron van die kunstenaar se skeppende vermoë?, hoe gaan hy te werk?, wat is die aard van sy kunsskepping?, en wat is die doel en funksie van kuns? (bl. 16, 17 en 18).

Voorwaar 'n groot program, wat eintlik verder strek as die titel van die werk. Hy het dan ook beide meer en minder gedoen as wat hy hom voorgeneem het.

In die eerste hoofstuk, „Apologie," betoog hy dat die beoefenaars van die literatuur-wetenskap deur die eeue in twee kampe verdeel was (dié wat kuns as selfstandige verskynsel beskou, en dié wat meen dat die kuns 'n doel buite homself het), en dat hulle stryd wél die literatuurwetenskap ryk gemaak het aan terme en haarfyne onderskeidings (bl. i), maar dat dit 'n armoede veroorsaak het aan groot, insiggéwende, vernuwende en werklik vrugbare kunsteoretiese begrippe (bl. i en 8). Die stryd het egter gelei tot 'n erkenning van die outonomie van die kuns, en gevolglik ook van die kunsteorie en die literatuurwetenskap, wat dan geen vreemde begrippe uit ander wetenskappe hoef te gaan leen nie: die psigologie, die psigiatrie, die dinamiese fisika en elektrogenese (bv. polariteitsbegrippe), die filosofie en die estetika. Die kunsteorie was ook te veel toegespits op die liriese vers en veral die klinkdig, en was dus „poëtico-centries." Dit moet wyer gebou word. Daarom gaan Jonker uit van die roman, wat die

belangrikste literêre vorm van vandag is en die hele letterkundige veld oorskadu.

In die tweede hoofstuk, „Die Aard na Vorm en Inhoud," wys hy daarop dat die roman meer is as epies: dit kan ook liries wees, en dit kan ook dramaties wees. Ons kan die begrippe epies, liries en dramaties voordelig behou, mits ons aan hulle die juiste inhoud gee, wat hulle nie aan bepaalde literatuursoorte en vorme vasknoop nie. *Liries* dui 'n gevoelskwaliteit aan, wat betrekking het op inhoud, nie op vorm nie. *Epies* en *dramaties* dui aan wyses waarop die handeling voorgestel kan word: e.g. voorstelling deur ooreenkomste, en l.g. deur kontraste. Die roman is 'n epies-dramaties-liriese vorm, in dalende graad van belangrikheid.

Net so min as wat die vertikale indeling epies, liries en dramaties ons help, net so min deug begrippe van objektiewe en subjektiewe soorte, want daar kan van objektiwiteit sprake wees alleen by die kennismaking met 'n nuwe werklikheid. Die objektiwiteit wat daar by sommige romans opgemerk word is slegs skynbaar, omdat die ek-beeld van die kunstenaar nie in hulle belangrik is nie.

Die algemene aard van die roman, na vorm en inhoud dui Jonker dan as volg aan: die woordkunstenaar se weergawe in prosa van 'n eenheidsreeks van menslike gebeure, waarin die lewensbeeld van die mens en sy vraagstukke dié van ander raak, daarmee saamvloei en bots, of uiteenloop. In hierdie vorm is daar ruim plek vir die uitbeelding van alle lewensaandoeninge, menslike handelinge en geestesgesteldhede, sodat binne die romanvorm sowel die kwaliteit van die epiese en die dramatiese beeldstelling as die liriese gevoelsuiting opgeneem kan word. (Bl. 54—55).

Die derde hoofstuk dra die opskrif: „Oorsprong, Processe, Begrippe." Hierin verwerp Jonker die begrip van 'n geheimsinnige inspirasie as verwaandheid en bygeloof. „Die kunstenaar is mens, wat geen betrekking tot die bonatuurlike het en geen ‚okkulte' gawes besit nie." (Bl. 62). Die skeppende vermoë van die kunstenaar is menslik, kenbaar en ondersoekbaar. Intuïsie, die plotselinge inval, is die resultaat van onbewuste denke, gebaseer op voorafgaande bewuste denke; en, as dit van enige waarde moet wees, moet dit weer gevolg word deur bewuste denke, net soos by wetenskaplikes. Kun-

stenaars is oorspronklike denkers in menslike lewensbeelde, in verhouding tot mekaar en in wisselende omstandighede (anders as denkers in simbole of abstrakte begrippe). Die oorspronklikheid lê in die verbeelding.

Die oorsprong van 'n kunswerk moet gesoek word in die kennismaking met 'n nuwe lewenswerklikheid, wat die wêreldbeeld (stel lewensbeelde) van die kunstenaar versteur, en hom dwing tot 'n herskikking, sodat die nuwe suiwer gestel kan word. Daaruit volg seleksie, rangskikking en samevoeging. Die plotselinge, intuïtiewe, is slegs die vind van die finale sintese in innerlike vorm. So vind die skrywer 'n vasgestelde plan. Wie daarsonder skryf is 'n malmens, het Tchekhov gesê, en Jonker stem blykbaar saam met hom. Die uiterlike vorm (liriese vers, drama, kortverhaal of roman) hang af van die aanleg van die kunstenaar, sy voorliefde, wat dit is wat hy wil uitdruk, en sy kennis van die besondere vorm-vereiste.

Die vierde hoofstuk gaan oor „Waardes, Verhoudinge en Probleme." By die skepping kies, rangskik en voeg die kunstenaar sy beelde saam op grond van die subjektiewe waardes wat hy aan die lewensbeelde heg; en hierdie waarde-oordeel is anders vir elke kunswerk. In die werk self kom die kunstenaar se lewensbeskouing nie regstreeks tot uiting nie.

In die vyfde hoofstuk, „Wêreldbeskouing en Wêreldbeeld," verduidelik Jonker dat 'n kunswerk nie berus op die skrywer se wêreldbeskouing nie (d.w.s. die totaal van sy wetenskaplik-filosofies-eties-sosiale-verstandelike oortuigings, wat geformuleer kan word sonder voorstelling in beelde), maar wel op sy wêreldbeeld (die totaal van geheuebeelde ,versamel uit ervaring, van mense en dinge, en hulle verhoudings, oortuigings, wêreldbeskouings, gevoelens). Die skrywer se eie Ek en sy eie wêreldbeskouing vorm dus ook deel van sy wêreldbeeld. Dié beelde kan hy uitkies, hergroepeer en saamvoeg. Die wêreldbeeld is 'n laboratorium van geheuebeelde, waar die kunstenaar verkeer, soos die wetenskaplike ontdekker in die laboratorium met sy grondstowwe. Daar vind 'n wisselwerking plaas tussen wêreldbeeld en wêreldbeskouing, beide regstreeks en in die vorm van psigologiese kompensasie. Die kunswerk berus verder op die skrywer se lewensinstelling, die

wyse waarop hy die lewensbeelde beskou en benader (wat ook weer bepaal word deur sy wêreldbeskouing).

Die slothoofstuk dra die opskrif „Tegniese Instelling en Indeling." Aangesien die vertikale indeling in liries, dramaties en epies nie deug nie, ook nie die verdeling objektief en subjektief nie, ook nie die historiese nie, ook nie die verdeling in naturalisme (realisme) en romantiek nie, ook nie die tematologiese nie, ook nie indelings volgens stofinhoud en maatskaplike gesigspunt nie — stel Jonker dan voor sy nuwe indeling van romans, kortverhale, dramas en verse in vyf groepe, afhanklik van mensbeelde, verhoudingsbeelde en die instelling van die kunstenaar tot die beelde:

(a) Espektiewe werke, waarin die kunstenaar óp sien na die mensbeelde, en hulle groot sien met betrekking tot verhoudingsbeelde.

(b) Despektiewe werke, waarin die kunstenaar àf sien na die mensbeelde, en hulle klein sien met betrekking tot verhoudingsbeelde.

(c) Respektiewe werke, waarin die kunstenaar terug kyk na verledebeelde.

(d) Prospektiewe werke, waarin die kunstenaar vooruit kyk na toekomsbeelde.

(e) Inspektiewe werke, waarin die kunstenaar in kyk na die beelde om hom, dus hedebeelde (nie van die verlede of die toekoms nie), en die mensbeelde sien in normale grootte en in normale verband met die verhoudingsbeelde.

In espeksie word die mensbeelde groot, magtig, heroïes gesien. Kleinlike trekke word nie beklemtoon nie. Espeksie verg ook 'n groot doek en baie karakters met groot emosionele spanning en geweldige meelewing. In despeksie word die mensbeelde innig en in klein gebondenheid, selfoorwinning en sublimering gesien. Hier is dus plek vir humor, spot, sinisme, liriek. In retrospeksie vind ons o.a. beligting van die hede uit die verlede, simboliek. In prospeksie ook, alhoewel dit moeilik is om uit die spekulatiewe beelde, wat onvas is, waaragtige beelde vir die wêreldbeeld te put. Beelde en verhoudings kan fantasties word, „met die gevolg dat geen kunswerk daaruit kan groei nie" (135).

Die indeling word geïllustreer met 'n diagram: 'n sirkel met middelpunt I (inspeksie), 'n vertikale middellyn EID (E, bo = espeksie; en D, onder = despeksie), en 'n horisontale middellyn RIP (R, links = respeksie; en P, regs = prospeksie). Hierin word die kunswerke voorgestel as kort horisontale strepies, namate hulle respektiewe espeksie, inspektiewe espeksie, prospektiewe espeksie; respektiewe despeksie, inspektiewe despeksie, prospektiewe despeksie; respektiewe inspeksie, inspeksie sonder meer, of prospektiewe inspeksie verteenwoordig. Die tekening word ook gebruik om aan te toon hoe die beligtingstrale van 'n prospektiewe of respektiewe werk op die hedeverhoudings kan val; en verder word o.a. vier voorbeelde bespreek: „Vrouw Jacob van Ina Boudier-Bakker (respektiewe espeksie); „Het Fregatschip Anna Maria" van Arthur van Schendel (respektiewe despeksie); „Brave New World" van Aldous Huxley (prospektiewe espeksie); en „Pilgrim's Progress" van John Bunyan (prospektiewe despeksie). „In hierdie beeld is daar plek vir enige soort roman, drama of vers," beweer Jonker, (bl. 122), en verder glo hy „dat hierdie indeling toegepas kan word op alle woordkuns, sowel as op die skilderkuns en die beeldhoukuns, met inbegrip van die argitektuur, en miskien wel ook op die musiek." (bl. 137).

Sekere dinge, wat hy van plan was om te doen, het Jonker dus nie gedoen nie. Die funksie en die doel van die kuns het hy nie verduidelik nie, tensy die opmerking, dat 'n kunswerk lig moet werp op hede-verhoudings en blywende verhoudings, as so 'n verduideliking aangesien kan word. Verder het hy nie eintlik die romankunstenaar in sy skeppende roes bespied nie. Ook is die vorm van die roman nie deeglik behandel nie.

In ander opsigte het die skrywer weer meer gedoen as wat hy van plan was om te doen, en het hy ook sekere sake in 'n verkeerde lig gestel. Die uitweiding oor die stryd tussen die twee kampe op gebied van letterkundige kritiek is eintlik onnodig. Dat daar so 'n armoede aan groot, insiggéwende, vernuwende en werklik vrugbare kunsteoretiese begrippe was, staan nie vas nie. Party van dié wat Jonker vermeld en veroordeel was en is meer insiggéwend as sy eie. Die aanval op pogings om uit psigologie, psigiatrie, dina-

miese fisika en estetika dinge in die letterkunde te verklaar is onnodig en onjuis. Van die psigologie gaan Jonker self heelwat gebruik maak in sy bespreking van die ontstaan van 'n kunswerk, die verskynsel van intuïsie, soorte gedagtebeelde, en wat hy die wêreldbeeld noem. Psigologie omvat eintlik alle verskynsels in verband met die gees van die mens. Dit sou in hierdie studie lig kon gewerp het op die „tegniese instelling" en op die rede waarom 'n skrywer neig tot espeksie of despeksie. Daar dien op gewys te word, dat begrippe van polariteit nie alleen in die dinamiese fisika voorkom nie, maar ook in die sielkunde. Verder was die kunsteorie nie so erg „poëtico-centries" as wat Jonker voorgee nie. Aristoteles het heelwat aandag aan die drama gegee. Ten slotte moet daarop gewys word, dat Jonker aan die begin slegs vir die letterkunde 'n nuwe indeling soek, en aan die end die indeling ook uitbrei om die skilderkuns, beeldhoukuns, argitektuur, en miskien ook die musiek in te sluit.

Heelwat kritiek moet op ander punte gevel word.

Die liriese, dramatiese en epiese mag aldrie in romans voorkom, en daarom nie geskik wees as indelings nie, maar dit blyk dat Jonker se espeksie, respeksie en prospeksie ook saam kan voorkom, en in die inspeksie selfs elemente van beide espeksie en despeksie. As die liriese, verder, 'n gevoelskwaliteit aandui, verduidelik dit nog nie die saak voldoende nie. Daar is blykbaar verskillende gevoelskwaliteite. Die liriese is slegs een. Wat word van die ander as basis van definisie en indeling?

Die aanval op die begrip inspirasie is merkwaardig. Ons kan die gees van die mens nog nie so goed dat ons sommer die volgende kan beweer nie: „Die kunstenaar is mens, wat geen betrekking tot die bonatuurlike het en geen ‚okkulte' gawes besit nie." Wie besit dan wel sulke gawes en wie het dan wel sulke betrekkings, as dit nie mense is nie? En ken Jonker die gees van die mens so goed? Selfs die sielkunde kan nog geen uitsluitsel gee oor sekere toestande van die mens se gees nie. Wat van ervarings soos dié van Johannes op Patmos, die mistici, die skrywers (romanskrywers sowel as digters) wat getuig het van ‚bonatuurlike' ervarings, en Vincent van Gogh, wat verklaar het: „Ek weet dikwels nie wat ek doen nie, want ek werk byna soos 'n slaapwandelaar

— daar is iets wat groter is as ekself, dit is my lewe, die mag om te skep" — wat van dié?

Jonker laat hier ook etlike dinge half-verklaar. Hy beweer dat die keuse van uiterlike vorm (liriese vers, drama, kortverhaal of roman) afhang o.a van die aanleg van die kunstenaar en sy voorliefde. Dié sou ook verder verklaar kan word.

Die plotselinge, intuïtiewe tree nie net by die finale vormvinding op nie. Dit kom ook soms (bv. by dramas en romans) voor by die konsepsie, die vinding van die idee vir die werk.

Jonker stem blykbaar saam met Tchekhov, dat iemand wat sonder 'n plan skryf 'n malmens moet wees. Dan moet o.a. ook Gallsworthy en St. John Irvine tot die malles gereken word, en C. M. van den Heever by ons.

Dit is jammer dat die skrywer nie meer voorbeelde gee van wat presies hy bedoel met beelde in die wêreldbeeld nie.

'n Beswaar teen die studie is dat dit so verstandelik is. Veels te doelbewus sien die skrywer die wyse waarop die kunstenaar kennis maak met nuwe feite of lewenswerklikhede, „wat deur die kunstenaar in die meeste gevalle so objektief moontlik waargeneem word ten einde daarvan 'n geheuebeeld vir sy wêreldbeeld te maak." 'n Kunstenaar moet dikwels arbei, en hard arbei — maar sy arbeid, sonder meer, sal hom nie ver bring nie. Ook die arbeid van die kunstenaar in sy wêreldbeeld stel die skrywer te doelbewus voor wanneer hy die arbeid vergelyk met dié van 'n wetenskaplike ontdekker in sy laboratorium. Op 'n ander plek (bl. 125) maak die skrywer die volgende vergelyking wat om dieselfde rede misleidend is: „Waar die nuwe synthese, die kunswerk, as 't ware deur 'n vergrootglas gesien word, kry ons met ingewikkelde verhoudinge te doen min of meer soos die wetenskaplike, wat die ingewikkeldste lewende organismes onder die mikroskoop bekyk."

Dit lyk asof Jonker op een plek begin dink het in terme van sy eie diagram, nl. waar hy die bewering maak: „Word die respektiewe instelling suiwer inspektief, d.w.s. vlak op die horisontale lyn RIP, dan loop die kunstenaar gevaar van die beligting so skuins te maak dat dit die hede-verhouding skaars bereik." Die skuinsheid van die beligting, so lyk dit, is gesuggereer deur die diagram.

Jonker heg besonder waarde aan die beligting van die hede-verhoudings. 'n Instelling of werk waarin dit ontbreek is, volgens hom, doods of waardeloos vir die kuns. So veroordeel hy „die speurverhaal, wat vanweë sy onwerklikheid verband met die hedeverhouding in waaragtige stelling mis, en gevolglik geen kuns is nie." (Bl. 129). Die verband met die hede kan soms van baie verbygaande aard wees, soos in propagandistiese literatuur. Belangriker as die verband met hede-verhoudings is verband met blywende verhoudings, maar hierop wys die skrywer slegs eenkeer.

Oor die indeling self val daar heelwat te sê. Die verskil tussen inspeksie en despeksie lyk wel interessant, en dit hou sekerlik verband met die sielkundige aard en ontwikkeling van die skrywer. Die basiese begrippe van hierdie opvatting vind ons ook in die Gestalt-sielkunde. Of dit van veel waarde is vir letterkundige indeling val egter te betwyfel, veral as Jonker se opmerking, dat espeksie en despeksie nie gemeng mag word nie, in die gedagte gehou word. Dit kan voorkom in 'n roman dat 'n karakter beide in sy grootsheid en in sy kleinheid gesien word, en die roman hoef daarom nog glad nie as kunswerk veroordeel te word nie. Die toepassing van sy stelling bring Jonker ook tot 'n oordeel oor 'n onderdeel van Shakespeare se „Merchant of Venice," waarmee baie kenners met smaak nie sal saamstem nie (bl. 118).

Die indeling in respeksie en prospeksie is eintlik nog minder belangrik. Die beelde uit die hede, die verlede en die toekoms is tog almal hede-aanwesig in die skrywer se gees, wanneer hy skep; en die benamings *Verlede-roman*, *Hede-roman en Toekomsroman* (soos ons hierdie tipes kan noem met eenvoudige name) is eintlik nie meer insiggéwend nie as *stadsroman*, *plaasroman* of *Groot-Trek-roman* (wat Jonker as onbevredigend veroordeel — bl. 114).

Die indeling werp nie genoeg lig op die groot verskeidenheid romans wat almal volgens Jonker se stelsel inspeksie-romans sal moet heet nie.

Prof. T. J. Haarhoff het al kritiek gevel oor die keuse van die term *espektief* („Suid-Afrika," April 1943). Daar val alleen nog op te wys, dat terme soos *inspektief* en *prospektief* deur hulle bestaande assosiasies in die taal verwarrend kan wees

Die nuwe indeling is 'n indeling volgens die houding van die skrywer teenoor sy stof, en het min met die vormverskynsel te doen. Die wese van sintese, van vormvinding, word nie verklaar nie. Eintlik is dit 'n indeling en 'n studie wat lig werp meer op die werking van sommige soorte mense se geeste as op literêre werke.

Dit is jammer dat Jonker geen voorbeelde uit ons eie letterkunde aanhaal nie en ook geen voorbeelde gee van die toepassing van sy indeling op ander soorte werke wat hy aan die slot van sy studie vermeld nie: op digwerk (wat van Van Wyk-Louw se „Ballade van die Bose"?), op skilderkuns (wat van 'n landskap van Pierneef of 'n surrealistiese werk?), op boukuns (wat van die Unie-gebou?), en veral op die musiek (wat van 'n fuga van Bach?).

Die styl van die werk is oor die algemeen swak versorg, soms duister en verwronge (bl. 6), hoogdrawend (bl. 2), slordig (spelling van eiename, gebruik van *digter* i.p.v. *digteres*), uitgesponne (bl. 71 en 99), lomp (bl. 101), onjuis (gebruik van *geslepe* i.p.v. *geslypte* op bl. 129), vol herhalings, en ontsier deur onnodige bepalings („*buite-kerkse* kettery," en „*vertikale* indeling" in liries, epies en dramaties — waarom vertikaal?). Hinderlik is die toon van algehele oortuiging en sekerheid, en die onewewigtige sarkasme, waaraan die skrywer hom soms te buite gaan. Die salige en twyfellose gevoel dat die hele houding geheel en al reg is word nie gebalanseer deur enige nederigheid nie.

Feitefoute kom daar ook voor in die werk. Om slegs op een te wys: Dickens i.p.v. Thackeray word vermeld as die skrywer van „Vanity Fair" (bl. 114). Miskien is dit slegs 'n toevallige fout, maar dit moes verwyder gewees het.

Aan die kredietkant kan vermeld word dat Jonker 'n sekere mate van lig gewerp het op die verskynsel van subjektiwiteit en objektiwiteit, en op die belangrikheid van die ek-beeld in die wêreldbeeld by liriese skrywers. Verder het hy wel iets openbaar van die wyse waarop sekere skrywers te werk gaan. Hy het self egter geen groot, insiggéwende, vernuwende en werklik vrugbare kunsteoretiese begrippe gebring nie, en 'n mens vra jouself onbevredig aan die slot af wat presies die waarde is van sy bydrae tot die letterkundige kritiek.

# Ons Poësie

Bespreek deur **J. van Melle**

Daar is slegs een bundel gedigte wat in aanmerking geneem moet word vir ons jaarlikse oorsig: *Gestaltes en Diere,* van N. P. van Wyk Louw.

Daar is gedigte in die bundel wat ek nie begryp nie en waarvan ek tog baie hou. So'n gedig is *Die Swart Luiperd.* Van Wyk Louw skryf dikwels gedigte wat duister is, maar waarvan desondanks tog 'n groot bekoring uitgaan. Miskien is dit ook wel die duisterheid daarvan wat my so bekoor.

Ek hou van sulke gedigte wat ek nie begyp nie, waarvan ek net hier en daar iets begryp; net soos ek as kind die preke van 'n beroemde spreker kon geniet, terwyl hulle tog ver bokant my bevattingsvermoë gegaan het, of soos ek nou nog sommige dele van die bybel met graagte oor en oor lees hoewel elke vers daarvan vir my onverstaanbaar is.

Daar is twee soorte van duister verse, naamlik dié wat soos menige gedig van Boutens is, wat wel duister is maar wat later, na mens meer gedigte gelees het en meer lewenservaring bekom het en na jy die verse bowedien weer en weer herlees het, eindelik vir jou oopgaan sodat jy die digter se bedoeling verstaan; en daar is gedigte wat soos sommige van Herman Gorter is, wat duister is en altyd duister bly, gedigte wat waarskynlik slegs verstaan word deur die digter self. Louw se gedigte behoort egter meer tot die eerste soort en na 'n tyd word hulle miskien heeltemal vir jou duidelik.

Daar is gedigte wat geskryf is vir die publiek en daar is ander wat die digter net vir homself geskryf het. Terwyl hy dig, ban hy die gedagte dat die woorde wat hy daar neerskryf moontlik ook deur ander mense gelees sal word uit homself weg. As hy maar sy gedagtes en gevoel op 'n vir homself bevredigende wyse kan uitspreek, is hy tevrede. So'n man praat dan dikwels 'n taal wat ek en jy nie kan verstaan nie of wat ons slegs na vele pogings kan verstaan. Ek glo dat 'n mens wat so dig, ligter mooie verse sal skryf as een wat by sy werk rekening hou met die verstaanbaarheid daarvan. Hy is minder gebonde, want sy aandag word nie afgelei

deur oorwegings wat met die verbeelding van sy gedagtes en gevoelens niks te make het nie. Daarom is sulke gedigte dikwels oorspronkliker, musikaler en ryker, en meer 'n openbaring van die digter se aard en lewe.

Wanneer egter van 'n duister vers eindelik die sin vir jou duidelik word, wil jy iets ontdek wat die moeite werd was. Wanneer jy tot die ontraadseling van die gedig gekom het en jy vind dan dat die oplossing jou iets gee wat ons al weet dan voel jy teleurgestel; en wanneer 'n gedig so duister is dat dit nie deur jou deursien kan word nie, dan moet die bekoring wat van sy klank en segging uitgaan, besonder sterk wees anders wek die vers naderhand wrewel by jou op. By Van Wyk Louw is die klank van die vers so welluidend en die segging so boeiend dat jy, solank die sin daarvan vir jou verborge bly, die gedig jou bly bekoor, maar daar waar ek van een van sy duister gedigte na 'n tyd die sin verstaan, voel ek teleurgesteld, want ek vind daarin geen diepe wysheid nie. Want 'n wysgeer is iets anders as 'n wyse. 'n Wysgeer trag geheime te ontraadsel en verwarringe te verklaar, maar 'n wyse vind weë wat ons kan weglei uit die een of ander jammerlike staat.

'n Digter van betekenis besit gewoonlik drie voortreflikhede. Hy moet woordkunstenaar wees, 'n denker en 'n siener. Siener wees is iets anders as om 'n denker te wees. 'n Denker is soos iemand wat 'n berg beklim en deur woude en slote en teen skuinstes uit met moeite 'n top bereik. 'n Siener is iemand wat plotseling opgehef word en van 'n hoogte die omtrek oorsien. Hy is soos 'n mens vir wie die donkerte om hom heen skielik verlig word; of soos 'n man wat lank sit en wag het voor 'n geheim en onverwags die sleutel in sy hand vind. 'n Denker is dus 'n soeker wat die weg vind na 'n begeerde plek; 'n siener is iemand wat op raaiselagtige wyse daar gekom het. Beide het dieselfde punt bereik en dis vir die leser nie altyd moontlik om te sê op watter wyse nie; jy kan dit meestal slegs vermoed.

Hierdie drie voortreflikhede, die krag om diep te delf; die gawe om verborgenhede op onverwagte oomblikke oop en bloot voor jou te sien lê en die vermoë om in boeiende taal jou skatte van kennis en begrip te beskryf, vind mens aldrie ook by Louw. Oor sy woordkuns hoef ek nie veel te sê nie.

want dat hy 'n groot woordkunstenaar is, is 'n algemeen aangenome feit. Maar is hy ook 'n groot denker en 'n groot siener?

'n Siener is gewoonlik ook 'n denker, maar daar is baie denkers wat geen sieners is nie. Dat Louw 'n denker is, blyk — so vind ek — uit die laaste gedig: *Die Drie Diere*, en verder ook uit ander gedigte en ander werke van hom. Dat hy ook 'n siener is blyk, so meen ek, uit die gedig *Ballade van die Bose*. Ek glo nie dat die waarheid wat hy daarin verkondig, deur hom gevind is langs die weg van denke nie, maar dat hy dit op 'n sekere dag gesien het. Miskien het hy dit eers vaag gesien en later helderder, maar ek vermoed dat hy dit eers aanskou het en later daaroor begin dink het. Hy vertel daarin dat wat hy die Bose noem, die lae, die bedorwene, die sonde, so 'n onafskeidelike deel van ons wese is dat ons daar nooit los van kan word nie. Dit het hy gesien soos mens 'n ongekende omgewing by weerligstrale sien. Later het hy toe oor die saak gaan redeneer. Dis heel moontlik dat ek my hier grootliks vergis, maar so lyk dit op die oomblik vir my. Ons is in hart en niere bedorwe; die kwaad sit in ons bloed en ons kan daar nie aan ontkom nie. Dit is 'n waarheid; dis die eerste deel van 'n voller waarheid.

Daar is verskillende beskouings betreffende die toekoms van die menslike geslag. Een is dat alles in wese bly soos dit was, dat, ondanks uiterlike verskille, die ewige stryd tussen goed en kwaad, rede en onredelikheid, lewe en dood sal bly bestaan sonder dat ons mag hoop dat die mensdom eenmaal tot vrede sal kom. 'n Ander dat die mensdom so versiek en bedorwe is, so aangetas deur ongeneeslike geestelike kwale dat ons al dieper en dieper in die modder sal sink tot ons daarin vergaan het. 'n Derde dat die mensdom deur ellende en smart geleer, deur stryd en worsteling heen, langs ewolusie of deur rewolusie, tot 'n verheerlikter staat sal kom waarin die drifte beteuel is en die rede die leiding gee. 'n Vierde leer, die Christelike, dat goed en kwaad, dat goeies en kwaaies, al meer van mekaar geskeie raak, dat die mensdom al hoe meer in twee dele gesplits word waarvan die een deel van die sonde, met al die kwaad wat daaraan verbonde is, los geword het, terwyl die ander deel al meer daarvan die prooi is;

twee dele wat so volledig van mekaar geskeie sal raak dat die een nie meer tot die ander kan nader nie.

Louw se opvatting is, meen ek, 'n mengsel van die eerste mening en die derde. Vir hom is die hele lewe 'n vermenging en 'n wisseling van lig en duisternis, van goed en kwaad, 'n toestand wat so sal bly voortduur. Maar tegelyk meen ek te kan aflei uit die voorlaaste vers uit die *Ballade van die Bose:*

*ek blaf teen elke*
*horison*
*en as Gods Gees*
*voor die suiwer son*
*tot skoner gestalte*
*as julle is, skry,*
*sal ek weer helder wees,*
*slank en vry.*

dat hy die moontlikheid van 'n algemene ewolusie van 'n laere na 'n hoëre staat aanneem. Die nadruk val egter op die blywende vermenging van sonde en deug, nie net in die wêreld nie, maar in elke mens.

Omdat hy geen uiteindelike redding uit hierdie toestand verwag nie, in alle geval daar nie van spreek nie, is sy wysgerige belydenis pessimisties. Hierdie besef, dat die mens sal bly soos hy nou is, 'n wese dan redelik, dan onredelik, dan goed, dan kwaad, dan gelukkig en dan weer in vrees, aanvaar hy al is dit dan nie met vreugde nie dan tog met berusting. Hy sien nie uit na 'n ewigheid van rus nie, want altyd sal die angs en die verskrikking, duisternis en dood die metgesel van die mens bly. Maar wel sal daar steeds weer oomblikke wees van heerlike, trotse vreugde. Die awontuurlike van hierdie lewe, hierdie wisseling van donker vrees en ligtende blydskap, trek hom aan. Daarin laat hy aan Nietsche dink. Maar Nietsche het, alhoewel met teësin, in die Christendom 'n ander en hoëre awontuurlikheid vermoed; maar daarvan praat Louw nie.

So lees ek hom. Maar hy spreek 'n taal wat swaar is om te verstaan en dit kan wees dat ek hom nie volkome reg aandoen nie.

'n Mooi bundel, *Gestaltes en Diere.* Net die gedig „Die Boodskap aan Maria" moes nie daarin gewees het nie, en

aan die waaragtigheid van „Die Hond van God" twyfel ek nog.

Van Wyk Louw is 'n digter wat 'n mens bekoor; 'n groot woordkunstenaar, ook 'n wysgeer en siener, maar 'n mens aan wie nog min diepe wysheid toebedeel is.

Wanneer ek na die lees van dele uit sy werk, stil sit en wag of daar 'n beeld van hierdie mens voor my sal oprys, dan sien ek hoë geboue, swart teen 'n naghemel; 'n kamer met 'n eensaam vuur of diep donker waters in 'n groot woud, maar ek sien ook 'n skuimende see en daarin 'n skip met al sy seile losgemaak; en tussen al die beelde deur 'n man wat wel moedig voortskry, maar soms vol angs is vir die verskrikkinge om hom heen.

Louw sien homself ook so. Hy sê dit in *Renboot:*

*My boot skiet rasend oor die see,*
*die vrees vlieg soos 'n wit voël mee;*

*moet hy nie sink as hy gaan staan?*
*(iets donkers gryp-gryp onderaan).*

*My vaart is wankel ewewig*
*tussen swart see en hoë lig.*

# Die Drama 1942-1943

'n Oorsig deur **M. P. Olivier Burgers**

ONDER die toneelwerke wat in die afgelope jaar verskyn het is daar: „Uit die Goeie Aarde," deur 'n nuweling op hierdie gebied, W. A. de Klerk; 'n versamelband, „Die Meul Dreun en ander Toneelwerk," deur die bekende skrywer D. F. Malherbe, in die Kwarteeu-Serie; „Berou," 'n toneelstuk deur A. J. Hanekom, wat reeds 'n paar dramatiese werke op sy naam het; en „'n Kersspel," deur die romanskryfster Karin.

Belangrik is die nuweling, beide om wat hy reeds met hierdie werk bereik het en om die belofte wat dit inhou vir die toekoms.

Die kern van die drama word aangedui in die voorskrif: „Dwase mens! Wat jy saai word nie lewendig as dit nie gesterf het nie." Dit is die drama van 'n jong man wat glo in die leer van stryd en oorwinning, en wat vergeet dat die stryd selfsugtig en laakbaar kan wees. Hy bots met persone wat ander magte in die lewe verteenwoordig, en ervaar die ineenstorting van die lewe soos hy hom dit voorgestel en opgebou het.

Emile, 'n student in die opvoedkunde, staan vlak voor sy laaste eksamen. Uit sy optrede teenoor sy vriend Pen, sy verloofde Nonnie, en die huisvader professor Mentz, leer ons hom ken as 'n persoon wat 'n moeilike jeug gehad het, wat geworstel het met armoede, en wat voortgestry het met groot ambisie, met afsku vir die swakkeling en bewondering vir die oorwinnaar. Tegelykertyd het hy egter ook egoïsties geword, en van die fyner dinge prysgegee: medemenslikheid, selfopoffering vir ander, en altruïsme. Onder invloed hiervan kom hy tot 'n val: hy kry die geleentheid om die vrae vir 'n sekere eksamen vooraf deur te kyk, en hy kan, as op homself gerigte, die versoeking nie weerstaan nie. Sy teleurstelling in homself lei Emile tot 'n selfmoordpoging. Wanneer hy in die hospitaal tot inkeer kom, besef hy dat die strak-egoïstiese deel van sy gees moet sterf eer hy 'n groter lewe kan lei, en dan raak hy versoen met hoogleraar, vriend, en verloofde. Dit is dus 'n drama van weergeboorte, eties-godsdienstig gesien.

In die verwerking van sy stof tot drama toon die skrywer heelwat aanleg vir en vaardigheid ten opsigte van dramatiese bou. Miskien het die hulp van adv. en mev. H. A. Fagan, waarvoor die skrywer dank betuig aan die slot van die werk, heelwat bygedra.

Die eerste deel van die eerste bedryf bevat die kontras tussen die idealistiese Emile en die materialistiese, toneelspelende, effens siniese vriend, wat vashou aan die filosofie van Omar Kahyyám, maar wat déur die oppervlakkige vriendlikheid van die „beste" studente hulle genadelose wedywergees raaksien. Die dronkword van Pen is goed geteken, en die onverwagte belydenis van Emile is raak gesien. Dramaties word daar goeie gebruik gemaak van die onderbreking van die toneel deur die sang van die studente en die binnekoms van professor Mentz.

In die tweede deel van die bedryf vind ons die kontras tussen Emile en Nonnie, wie se verjaarsdag hy in sy studieywer vergeet het. Sielkundig juis gesien en uitgebeeld is Emile se reaksie op Pen se lewenswysheid en op Nonnie se pleidooi vir 'n medemensliker, teerder verhouding tussen hulle twee. Die eerste is vir hom onsinnig en die tweede onbenullig. Albei hinder hom net wanneer hy wil studeer.

Die tweede bedryf bevat die kontras en botsing tussen Emile en professor Mentz, die opvoedkundige wat die betreklike waarde besef van die eksamens en pryse waaraan Emile soveel waarde heg. Mentz wys hom daarop dat daar ook 'n ander soort moed bestaan as dié waaraan hy glo, die moed, naamlik, wat beskou kan word as die vermoë om die self te oortref, om „die lewe in jouself" neer te lê, om na „die goeie aarde" terug te keer en weer gesond te groei. Die gesprek tussen Emile en die hoogleraar is 'n bietjie lank, en die stelling van Emile se probleem nie kristalhelder nie. Die hoogleraar dui dit slegs met taamlike vae woorde aan. Aan die ander kant is die slot van hierdie bedryf, met die toneel waar Emile tot 'n val kom, spannend, raak en kernagtig geteken.

In dié deel wat volg op Emile se onderhoud met professor Mentz, word nog 'n verskil tussen Pen en Emile, en tot laasgenoemde se nadeel, uitgewerk: dit blyk dat Pen ook verlief is op Nonnie, maar dat hy die vermoë besit om sy eie begeertes op die agtergrond te stel terwille van Nonnie.

Gespanne is die toneel, waarin die daaropvolgende botsing en breuk tussen Emile aan die een kant en Nonnie en Pen aan die ander kant uitgebeeld word. Die woordelose toneel van die selfmoord word m.i. effens melodramaties geskets in die toneelaanduidings, maar daarby moet onthou word dat Emile na die melodramatiese neig.

In die derde bedryf word Emile se geestelike weergeboorte in die hospitaal uitgewerk. Onder invloed van die besef dat sy selfmoordpoging gefaal het, dat Nonnie en Pen en Mentz nie van hom weggekeer het nie maar nog by hom staan, en onder invloed van Mentz se moedskeppende woorde word Emile eindelik losgemaak van sy ou lewensfilosofie en vind hy die krag om terug te keer na die lewe en opnuut te begin. Die uitbeelding van so 'n geesteservaring is inderdaad geen maklike taak nie, en dis ook die deel van die werk wat seker die minste sal oortuig. Dit is geensins onverdienstelik nie, maar die geheel word in 'n baie kort tydsbestek weergegee en nog steeds, net soos die gesprek tussen Emile en Mentz in die tweede bedryf, in woorde wat maar effens vaag en newelagtig is, en gekoppel met 'n beroep op mag van bo, wat nie mooi ingeskakel is in die geheel nie.

Die taal van die stuk is plek-plek nie foutloos nie, en die toneelaanduidings soms ietwat lank en nie presies prakties uitvoerbaar nie. Een kritikus het hierom gesê dat die stuk eerder 'n leesdrama as 'n speeldrama is. Die waarde van dergelike verduidelikings as aanduidings vir die toneelspeler moet egter nie vergeet word nie; en die kritikus sal soortgelyke verskynsels aantref in die werke van dramaturge soos G. B. Shaw en James Barrie.

Die bou van die stuk is besonder goed, en die bouskakels goed versorg. Die karakters is ook skerp en helder gesien, en simpatiek en met oortuigingskrag uitgebeeld. In die besonder is die menslike Pen geslaag. Sommige kritici het opgemerk, dat van hierdie karakters effens karikatuuraal, melodramaties en oordrewe is, en dat die studente eintlik te lig vir die probleem is. Oor hierdie aspek van die werk bestaan daar blykbaar verskil van mening, want dit is nie die indruk wat skrywer hiervan gekry het nie. Die opmerking mag wel gemaak word, dat daar aan die universiteit wat hier

beskryf word, toestande heers, wat nie by die gewone universiteite in Suid-Afrika aangetref sal word nie.

Alhoewel die dramaturg soms baie woorde gebruik, weet hy ook hoe om 'n effek te verkry deur van gebare en dade sonder woorde gebruik te maak, bv. in die toneel waar Emile die vraestel ontdek, en die toneel waar Mentz besef wat Emile gedoen het. Dit is dele wat helder beskryf is en wat heelwat sal verg van die spelers, maar wat op die verhoog sekerlik treffend sal wees indien goed gespeel.

„Uit die Goeie Aarde" is 'n drama wat met die eerste kennismaking nie soveel indruk maak nie, maar wat by herlesing en oorpeinsing aan waarde en bekoring toeneem. Dit hou ongetwyfeld belofte in vir die toekoms.

D. F. Malherbe se versamelband bevat twee verwerkings van vroeër werke („Die Meul Dreun" en „Drakenstein"), drie nuwe werke („Demetrios," „Dala," en „Die Aandblom van Witsenberg"), en 'n vertaling van die eerste bedryf van Schiller se „Wilhelm Tell."

„Die Meul Dreun" is 'n verwerking van „Die Meulenaar," die bekende roman van Malherbe. Die verhaal van menige geslaagde roman is geensins geskik vir verwerking tot drama nie, en dit is ook die geval met die verhaal van „Die Meulenaar." In 'n roman kan die atmosfeer bewaar word deur die prosadele; in die drama moet dit lê in die bou, die verloop van die handeling en veral in die dialoog. Die verhaal van „Die Meulenaar" is nie in handeling en in dialoog sterk en strak genoeg gebou nie; en die dramaturg het nie daarin geslaag om 'n dwingende noodsaaklikheid te lê in die handelinge van die karakters nie. Eerder het die hele inrigting van die stof vir die toneel 'n sekere dwang geskep: met sy vasstaande toneel van die meulhuis, moet die skrywer al die krakters daar bymekaar bring. Wat hulle ook al te sê het, moet hulle daar kom sê — selfs Louw, wat Leonore 'n liefdesverklaring wil doen. Op een plek (bl. 39) lyk dit byna asof Faans vir Oom Tys en Oom Jan moet om ekskuus vra omdat hy hulle gesprek in sy meulhuis steur. Een kritikus het opgemerk, dat daar 'n groter mate van waarskynlikheid lê in die afluister-toneel in die meulhuis as by die boom (soos in die roman); maar dit wil my voorkom, asof 'n groter

onwaarskynlikheid dikwels geleë is in die feit dat al die karakters hulle sê in die meulhuis moet kom sê.

Dan ook is die toneel nie juis goed gekies nie: die gedurige gedreun van die meul (en hy moet dreun volgens voorskrif van die dramaturg) sal hinderlik werk op die gehoor.

Wel is daar in die verhaal goeie punte van kontras (bv. tussen Faans en die volkies) en ook 'n goeie stuk basiese simboliek waar die bestaan van Gods meule onderstreep word.

Met uitsondering van Faans is die karakters nie met 'n diep, breë menslikheid beleef of uitgebeeld nie. Etlike kere ontbreek daar voldoende motivering vir hulle dade (bv. Leonore se eerste reaksie op Faans se liefdesopenbaring; Leonore se stuitigheid om Faans skrik te maak; en Faans se meelhand-afdruk op Rita). Louw en Rita is sterk onaangenaam geteken, sonder die enkele goeie punte wat mens tog redelikerwys ook by die skaduagtige figure in 'n kunswerk verwag.

Oor die algemeen is die dialoog slap, nie dramaties gespanne nie, en ook nie natuurlik nie, ten spyte van die opsetlike poging om alledaagse afkortings, halwe sinne sonder onderwerp, ens., te gebruik. Hoofsaaklik is dit ook nie karakteristiek genoeg nie: dit sou in baie gevalle moontlik wees om die karakters se woorde om te ruil, sonder om agter te kom dat die karakteristieke styl wat elke persoon eie moet wees, geweld aangedoen is. Selfs Velbaadjie se taal is weinig karakteristiek. Dan is daar nog opsetlike, hinderlike lawwigheid (bl. 45), wat die gehoor sal laat lag, maar wat min met diepere karakteruitbeelding te doen het.

Hinderlik is ook die aanduidings van die soort gebare wat die karakters veronderstel word om te maak: „tekens van instemming"; „gebare van oormoedigheid versekerdheid," en die besonderhede in die toneel waar Frans vir Leonore en Louw afluister.

Baie van hierdie gebreke, veral wat karakteruitbeelding, dialoog en swak bou betref, kleef ook van die ander werke aan.

„Demetrios" bevat die verhaal van die silwersmid van Efése, vermeld in die Bybel, wat geprotesteer het teen die prediking van Paulus, omdat dié sy handel laat afneem het. In hierdie drama sien ons hom as persoon wat self nie in Diana van

Efése glo nie — hy is 'n ontwikkelde man wat die filosowe volg — maar wat uit die volk se geloof in Diana geld maak. Hy organiseer 'n veldtog om die verkoop van die tempelbeeldjies te bevorder, en blykbaar slaag dit ook, maar dan word sy kindjie siek, en hy moet eindelik daartoe kom om Paulus se hulp in te roep, aangesien die medisynmeesters nie die kind kan red nie.

Die verhaal is weer dramaties eintlik swak gebou, sonder die geleidelike opwerk na klimakse met dwingende onvermydelikheid, en sonder genoegsame motivering vir die binnekom en uitgaan van karakters (bl. 152, bl. 156-7). Selfs wanneer die dramaturg daarin geslaag het om 'n goeie, spannende, selfs onheilspellende slot vir 'n bedryf te vind (die slot van die tweede bedryf), maak hy nie daarvan volle gebruik nie.

Beter in sommige opsigte is „Dala," 'n kortspel in liriese strofes en rymlose verse, wat ons 'n blik gee in die lewe van 'n halfbeskaafde maar tradisievaste stam. Jonkvroue en Spiesdraers van die stam is besig met die jaarlikse fees, wanneer hulle uit die hand van die priester die gewyde drank van die Stamgod ontvang. By hulle daag op Dala, met haar siek kind. Sy het vroeër die stam verlaat saam met 'n vreemdeling, Alfons, wat aan 'n meer beskaafde ras behoort. Nou soek sy egter genesing vir haar kind by die gewyde water, en vind dit daar ook, wanneer die priester haar berou aangehoor, haar weer opgeneem het in die stam en vir haar kind van die heilige drank gegee het. Alfons kom haar egter weer wegroep, en eers na 'n worsteling kom dit daartoe dat Dala nou vas staan by haar besluit om by die stam te bly, en dat Alfons met 'n dreigement moet vertrek.

Hier het ons 'n mooi tema, 'n mooi dramatiese gegewe. Die karakters is nie met veel meer oortuiging geteken as dié in Malherbe se ander toneelstukke nie, maar sy effens retoriese, swaar styl pas beter by hierdie onderwerp, alhoewel die verse hier dikwels nie goed ritmies en sekerlik nie altyd helder is nie, en soms selfs plat en alledaags. Sommige van die liriese strofes is inderdaad mooi.

„Die Aandblom van Witsenberg" is 'n kortspel in prosa. Êrens in die 19de eeu het daar op die afgeleë plaas Witsenberg 'n jong man aangekom, wat deur sy harde werk, toege-

wydheid en sy edele geaardheid 'n plek vind in die familie van vader, moeder en dogter. Wanneer daar dan 'n konstabel opdaag en hulle meedeel, dat die seun uit die gevangenis ontsnap het, ontstaan ontsteltenis. Hulle verneem dat hy in die gevangenis was, omdat hy deur 'n Engelse sipier beledig is en hom 'n opstopper gegee het. Die vader eer hom hiervoor, weier om die seun te laat gaan, en betaal die boete aan die konstabel. So vind die seun liefde, en hy sal nog eendag die aandblom van Witsenberg (dis die dogter in die familie) pluk.

Hierdie verhaal met sy nasionalistiese strekking het nogal dramatiese waarde, hoewel die skokkende, grootse woeligheid met die blitsgeskiedenis naby die begin (die weer tref die stal en die seun kry die geleentheid om ten koste van brandwonde die perde te red) dit moeilik maak vir die skrywer om later op te bou tot 'n groot, sterk klimaks. Die dramatiese materiaal in hierdie stuk is beter georden as in die meeste ander stukke, maar wat karakteruitbeelding en dialoog betref staan dit maar op dieselfde peil. Die titel is eintlik nie besonder goed gekies nie, aangesien die dogter (die blom) nie die middelpunt van die spel is nie.

„Drakenstein" is 'n „sangspelagtige stuk," 'n omwerking van „Die Blom van Orleans" wat in die bundel „Rivier en Veld" verskyn het. Dit is „onmiddellik geskryf in antwoord op 'n versoek van die komitee vir die Hugenotefees, Bloemfontein, September 1939." Onmiddellik genoeg was dit seker egter nie, want „weens gebrek aan tyd vir die instudering is die stuk . . nie gespeel nie."

Die verwerking is heelwat beter as die oorspronklike, maar dit gaan nog mank aan etlike gebreke. Dit bevat twee liefdesverhale: dié van Marguerite en Johan, met die tragiese geskiedenis van haar ander minnaar Jacques; en dié van Leonore wat in die Speelman weer haar minnaar Theodore uit die moeilike tyd van die Hugenote-vervolging in Frankryk vind. Hierdie twee is nie tot 'n goeie geheel saamgesmelt nie. Verder is die karakters glad nie realisties oortuigend nie (vgl. die optrede van Marguerite op bl. 261 en haar eerste dialoog met Johan). Leonore se ekstatiese blydskap oortuig ook nie. Die skrywer maak soms die indruk dat hy hierdie soort werk

met meer begeestering om 'n konsepsie as met die nodige beheersing uitvoer.

Ten slotte bevat die band 'n vertaling van die eerste bedryf van Schiller se bekende „Wilhelm Tell". Hier en daar het Malherbe 'n goeie vertaling gelewer (bv. dele van die gesprek tussen Gertrud en Stauffacher, en Melchthal se wroeging oor sy vader se lot), maar dikwels is die verse ritmies swak. Die leser vra hom onwillekeurig af waarom 'n vertaling opgeneem is, en dan slegs 'n vertaling van deel van die oorspronklike werk. Was dit net om die band die nodige formaat te gee?

Die werk wat in hierdie band opgeneem is toon D. F. Malherbe geen groter dramaturg as wat ons hom reeds ken uit sy vorige werke nie. Sy konsepsies is soms goed, soms werklik treffend, maar hy mis die vermoë om die konsepsies dramaties sterk uit te werk, met treffende geleidelikheid en onontkombaarheid van bou, oortuigende karakters, en natuurlike en tog gespanne dialoog.

A. J. Hanekom, wat verantwoordelik was vir 'n historiese drama en 'n speurdrama, het met „Berou" 'n toneelwerk met 'n sedelike strekking gelewer. Dit bevat die verhaal van 'n peetkind, Fanie, wat onder invloed van 'n slegte vriend, Piet Visagie, sy pleegouers bedrieg. Hy trou met 'n Engelse meisie, wat sake uiteindelik so ver dryf, dat die pleegouers die huis moet verlaat. Dan ruïneer Piet vir Fanie finansieel en loop met sy vrou weg. As Fanie selfmoord wil pleeg, daag sy ou pleegvader weer op, gee aan Fanie 'n Bybel om vir hom lig te gee op sy lewenspad en 'n bron van krag te wees — en sukkel weer uit. Fanie bly verstar agter.

Hierdie effens goedkoop verhaal, met sy sterk vooropgesette tendens (die pleegouers is tradisievaste Afrikaners; en Piet en die Engelse meisie verteenwoordig verwordingselemente) mag byval vind by sekere hoorders, maar groot kuns is dit nie. Regdeur voel 'n mens dat die skrywer se karakters skaars lewe; hulle word getrek soos die skrywer wil hê hulle moet beweeg. Die skurke is pikswart geteken, selfs in die soort gebare en uitdrukkings wat hulle moet gebruik („sluwe trek," „slinkse trek," „gemengde trek van pyn en boosheid," ens.). Die dialoog maak ook nie die indruk van die natuurlike spraak van die lewe nie. Die pleegvader

bedien hom dikwels van 'n geleerde boeketaal. Selfs die publiek, wat die sedelike strekking van die werk sal mooi vind, sal egter beswaar maak teen die waardelose slot: wat moet Fanie nou met die Bybel maak, waar hy op die punt staan om tronk-toe te gaan?

Karin se „Kersspel" is uit die Duits „verwerk, gewysig en aangevul." Dit bevat 'n proloog in die hemel, 'n proloog op aarde, gesprekke tussen 'n herder, sy kinders en Maria, gesprekke tussen 'n engel en Maria, en vier slottablo's. Dis 'n vertonerige stuk in prosa en swak verse, met 'n verdeling van reëls tussen dele van 'n spreekkoor sonder enige oorleg of spesiale betekenis ooreenkomstig donker of ligte stemme nie, en 'n decor wat vir die toneel (wat eintlik tog in 'n noordelike winter afspeel) tropiese plante soos bananas voorskryf! Miskien moes die stuk maar liewers in die Duits gelaat gewees het. Dit verbaas 'n mens dat iemand nog die moeite gedoen het om dit in Afrikaans te verwerk en uit te gee. Dit kan hoogstens van nut wees by 'n Kinderkranskonsert.

Ons verneem dat daar ook nog 'n werk van Susanna du Plessis verskyn het: „Naamgenote: toneel oor Lug- en Duikbootgevegte." Hiervan kon egter geen eksemplaar verkry word nie.



---

# Afrikaanse Kinderlektuur in 1943

Deur **L. C. Bruwer**

Daar word deesdae van verskeie kante doelbewuste pogings aangewend om die algemene belangstelling vir ons kinder- en jeuglektuur aan te wakker. Daar is bv. vooraanstaande persone op die gebied van ons biblioteekwese wat waardevolle voorligtingswerk verrig om die openbare biblioteke ook 'n aantrekkingskrag vir die jongspan te laat kry deur spesiale afdelings in die boekerye en in die leessale vir hulle in te rig. Die Taalbond het eweneens 'n nuwe en baie prysenswaardige rigting ingeslaan deur jeuglektuur as 'n spesiale studietema in te stel vir hulle hoogste eksamen, wat hoofsaaklik deur kwekelinge afgelê word. Dus word daar eindelik tog darem iets gedoen om toekomstige leiers en voorligters van ons seuns en dogters effens voor te lig oor die gewenste en ongewenste van die leesstof wat hulle vir hulle leerlinge sal moet voorsit vanaf die eerste kwartaal wanneer hulle begin onderwys gee tot op die geseënde datum wanneer hulle met pensioen uit die diens tree. Maar in ons tyd mag ons nie meer die biblioteek en die skool as die tuiste van die boek — veral nie van die kinderboek — beskou nie. Die bevoorregte kind — en ons strewe immers na die verre ideaal van gelyke bevoorregting van alle kinders — moet groot word in 'n huislike kring waar dit net so seer 'n behoefte is om te lees as wat dit is om gereeld die tandjies te borsel. En, as 'n mens in aanmerking neem hoeveel werklike pragboeke daar vir die jongspan alreeds verskyn het en nog taamlik gereeld verskyn, dan is dit waarlik 'n jammerte dat daar nog so min Afrikaanse huisgesinne is waar die kinders hulle eie boekrak het waarin hulle met trots hul eie versameling van maand tot maand sien groei, terwyl hulle van kleins af die liefde vir die mooie wat daar in boeke te vind is, ingeskerp word.

In die afgelope jaar het daar by 'n hele aantal van ons Afrikaanse uitgewers ook weer verskeie boeke en boekies vir jeuglesers verskyn. En in die meerderheid van hierdie werkies is die gehalte so suiwer en die afwerking so keurig,

dat wie in die kind belangstel nie anders as geesdriftig daaroor kan voel nie.

Ek dink nou maar aan enkele werkies vir die kleuters wat ek onder die oë gehad het. Christine le Roux het by die Unie-Volkspers, Bpk., twaalf klein deeltjies in „Ons Kinderreeks" laat verskyn. Die deeltjies is in goedkoop papierband, maar baie netjies gedruk. Die bedoeling is dat die kleinding self moet lees: alle woorde is deurgaans in hulle lettergrepe verdeel en ek wil nog die kind sien wat daardie storietjies nie gaan geniet nie.

Maar daar is nog 'n paar ander werkies wat veral vir die ou kleintjies bedoel is en wat ek onder die beste beskou wat daar al in ons taal vir hulle verskyn het. By J. L. van Schaik, Pretoria, het daar twee boekies verskyn wat ek met besondere genot gelees het. Die een heet *Die Kat se Grootjie* (teks deur Susan Tweedsmuir, vertaal deur mev. A. E. Carinus) en die ander is *Skottie die Geluksoeker,* deur mev A. E. Carinus. Dit is muis-avonture en honde-avonture onderskeidelik, maar die vertelling is onweerstaanbaar sprankelend. Ek weet ook nou nog nie of ek die teks of wel die prentjies (deur M. K. Mountain) die meeste geniet het nie.

Terwyl ek hierdie twee bandjies dierestories genoem het, dink ek nou weer aan die vermaaklike fratse van *Jakkals en Wolf*, van T. O. Honiball, wat enkele maande gelede by die Nasionale Pers, Bpk., Kaapstad, verskyn het. Wat die stories betref, is die meerderheid ou bekendes, maar die ou staaltjies kry meteens 'n nuwe lede deur Honiball se behandeling; die menigte kaskenades word nl. met opeenvolgende besonder grappige tekeninge voorgestel met saaklike verhalende byskrifte. Honiball se gawe vir teken-burlesk is goed bekend, en met hierdie boek word dit in 'n nuwe rigting aangewend.

Maar die mooiste twee boekies vir die kleintjies waarmee ek in die afgelope jaar kennis gemaak het, is darem maar nog *Windkoning en sy Seuns,* van Marie Malherbe (Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad), en *Die Kindertjies Luister,* deur Rene Pauw (Nas. Pers, Bpk., Kaapstad). Dit is verhale met al die betowering en die fynheid, die kleur en die skittering van die sprokieswêreld. Ek het elders oor een van hierdie twee bundeltjies opgemerk dat die mooie en die goeie tegelyk op die kindersiel inwerk by die aanhoor of die lees

van sulke verhale. Die volle wonder daarvan is egter dat die skone en die goeie ondeelbare eenheid is in die verhale, en so is daar nooit die steuring van die gedwonge sedeles nie. Die verhaaltjies van Marie Malherbe is gerig op die belangstellingswêreld van die kind, waar daar steeds die vreemde spel van fantasie en werklikheid is, of waar fantasie en werklikheid eintlik nie te skei is nie. Immers die hele wêreld en alle handelinge is vir die ware kind 'n storie, en hy het niks aan wat geen storie is nie. En daarom kan Marie Malherbe en Rene Pauw 'n kinderstorie skryf; omdat daar geen gepeuter is oor wat waar of waarskynlik, moontlik of redelik is nie, maar 'n volledige opgaan in die kinderlewe en die kinderdenke. Rene Pauw se vertellings is gans en al die weefsel van die fantasie, maar dit is vanself geen verdienste in die kinderliteratuur nie, want 'n stoelkussing wat nou draak en netnou perd is, is in die kinderdenke niks reëler of onreëler as 'n feë-skepsel nie. Maar dis die glans, die poësie van woord en idee, wat hierdie skryfster se werk so aantreklik maak.

Die volgende paar boekies wat ek wil noem, is vir 'n effens hoër ouderdomsgroep, so ongeveer vir die jare 8—10. *Oupa Kees* (deur John Dippenaar, Nas. Pers Bpk., Kaapstad), is effens spektakelagtig, maar tog baie vermaaklik. Vlot geskrywe en fris van verbeelding is van M. L. E. White, *Die Vreemde Avonture van Seëltjie en Tiekie* (vertaling van E. Duminy) by dieselfde uitgewers.

Die paar nuwe bandjies in „Ons Kindersakkie" van die Nas. Pers, Bpk., Kaapstad, is uitnemend geskik vir die ouderdomsgroep 11—13. *Die Avonture van Fanie Swart*, deur A. C. Sparks, kan die avontuurdrang in sy eerste ontwakingstyd bevredig. Maar dis weer Boerneef wat in hierdie reeks 'n boekie gelewer het wat iets heerliks is om te lees, selfs ook vir hulle wie se kinderdae al vér agter die rug lê: *Vlettervlie en Koesnaatjie*. Die ruimte aan my toegesê maak dit onmoontlik om die werkie nader te bespreek, maar dit is nou eenmaal weer 'n boekie in ons taal wat 'n mens gelukkiger en ryker laat voel nadat jy dit gelees het, met 'n stille hunkering na die mooi dinge wat vér is.

Knapsak en Klonkie is geen onbekendes by Jongspan-lesers nie en A. P. du Toit se *Knapsak en Klonkie op die Maan* met 'n

grappige fantasie-verhaal en komieklike tekeninge verdien vermelding. Die maan-toe-ryery herinner iets aan die veel mooier maar vir kinders enigsins te sware *Loeloeraai* en die vaspennery deur die kleinmeisies is hoofsaaklik Swift se gedagte, maar die stryd teen die kraterman is boeiend en knap vertel.

Voordat ek, ten slotte, nog enkele werkies vir die adolessente groep kortliks aanraak, wil ek graag verwys na twee bundels volksvertellings wat m.i. altyd van die gesondste kinderlektuur is. Minnie Martin het 'n bundel pragtige *Legendes uit Basoetoland* opgeteken (in Afrikaans verwerk deur Marie Landman en uitgegee by die Nasionale Pers Bpk.) Die werk is veelal in die trant van dié van P. J. Schoeman, maar vir kinderlesers as sodanig effens te „literêr." Daarteenoor is *Die Gevleuelde Perd* van I. D. du Plessis (uitgawe van J. L. van Schaik) net so eg en eenvoudig soos die verhale in sy bundels *Uit die Slamse Buurt.*

'n Hele aantal goed geslaagde werke vir die rypere jeug het in die afgelope twaalf maande die lig gesien. *Die Ver-Wêreld* deur Jeanette Nel (Unie-Volkspers, Bpk.) het my deur die lewendige verteltrant in die aanvangsgedeelte van die verhaal veelbelowend gelyk, maar wanneer ons vir Abri en Lynda op hulle togte in die „ver-wêreld" volg, dan kom daar 'n sekere geforseerdheid en opsetlikheid wat die storie van sy eerste bekoring beroof. *Twee Klein Vlugtelinge* (Nas. Pers Bpk., Kaapstad) deur E. Rautenbach, is 'n spannende ontvlugtingsverhaaltjie uit die Hugenotetyd in Frankryk — 'n tydvak en sfeer waaraan skrywers vir die Afrikaanse jeug gerus nog veel meer aandag kan gee. Eweneens 'n geskiedkundige heldestorie is *Boerseun* wat pas van die hand van Mikro by die Nas. Pers Bpk., Bloemfontein, verskyn het. Ek twyfel daar nie aan dat onder die geledere van die twaalf- tot vyftienjariges *Boerseun* ook die gewildheid van Mikro se ander verkennerverhale sal vind nie. Maar daar is nogal van die fynproewertjies wat te kenne gee dat dit darem alteveel „nes al die ander" is.

Aan speurverhale vir die jongspan is die afgelope jaar nie veel opgelewer nie. Ek weet wel dat daar 'n hele aantal van hierdie soort stories verskyn het wat deur vriendelike beskouers vergoelikend „ontspanningslektuur" genoem word,

maar die speurverhaal wat spesifiek vir jeugdige lesers bedoel is en ook as gesonde leesstof vir hulle kan aanbeveel word, het maar yltjies verskyn. Die beste wat ek in hierdie verband kan noem, is 'n vertaling. Moord in die Kosskool, uit die oorspronklike Frans van Pierre Very verwerk deur E Delport (Nas. Pers Bpk.).

Dit is hier nie moontlik om op besonderhede in te gaan in verband met uitgawes wat bedoel is as aanvullende skoolleesboeke nie. Ons moet volstaan met 'n blote verwysing na 'n hele aantal populêr-wetenskaplike leerboekies wat in die reeks „Kennis vir Almal" van die Nas. Pers Bpk., Bloemfontein, uitgegee is, en op een of twee byvoegings by die geskiedenis-studietemas van die Nas. Pers Bpk., Kaapstad, vir die laerskool. By die „Dieretuinstories" (J. L. van Schaik Bpk.) is *Oupa Kondor en ander Stories* deur Hettie Cillié nog 'n frisse en baie leersame nuweling. Maar die gaafste ding van dié aard wat ek in lange tyd teëgekom het, is *Die Avonture van Breviceps* deur Walter Rose (Nas. Pers Bpk., Kaapstad). Om die natuur as wetenskaplike nogtans met so 'n skoonheidsbesef en so 'n piëteit te benader is waarlik 'n seldsame gawe en Walter Rose het inderdaad 'n werkie gelewer wat 'n mens laat hoop dat daar nog meer gaan kom. Dr. Skaife en dr. Lulu Latsky het in hom 'n waardevolle medestander

Die Voortrekkerbeweging staan regstreeks in verband met twee kostelike kinderboeke van die jongste tyd: *Die Heldin van Klipspruit* is 'n avontuurverhaal van 'n Kwaggaspan deur G. S. Nienaber (Nas. Pers Bpk., Bloemfontein) en *Die Trektou* (Nas. Pers Bpk., Kaapstad) 'n jaarboek. So-iets soos laasgenoemde is na my mening van die waardevolste uitgawes wat daar ooit vir kinders kan aangebied word.

Die C.S.V.-Boekhandel (Stellenbosch en Johannesburg) bied drie boeke aan die jeug: *Agter die Miswolke* (vertaling deur H. D. Siebörger), *Die Dromer en ander Bybelverhale* deur Schalk Liebenberg en *Die Eiketak* deur Jeanne du Plessis. *Agter die Miswolke* heet 'n „ware verhaal," maar ook dit maak die boekie nog geen aanbevelenswaardige leesstof vir die vormingsjare nie. Daarmee wil ek nie die godsdienstige stigting wat baie lesers wel daaruit sal hê, onderskat nie, maar die probleem van wat die kind moet kry om te lees, gaan veel dieper as die vraag of 'n boekie „stigtend" is of

nie. *Die Eiketak* is vir my 'n boekie waarin daar veel is wat mooi en opreg is, al is daar dan tog briewe en paragrawe uit die briewe van klein Toets, wat eerder van Jeanne du Plessis as van Toets is. Skalk Liebenberg se Bybelverhale behoort vir onderwyseresse in die laerskool en vir Sondagskoolwerkers (-sters) 'n baie nuttige boek te wees. Die verhale word in handige formaat en met goeie begrip van die kind-hoorder vertel, dog met weinig eie kleur.

Eindelik wil ek graag nog net noem wat m.i. die twee mooiste en beste boeke vir adolessente is waarmee ek in die afgelope jaar kennis gemaak het. *Japie op Innis* is nog een van Marie Malherbe se skoolverhale vir dogters en van die beste wat ons van hierdie aard in ons taal besit. Daarnaas wil ek noem *Hart van Java* deur I. D. du Plessis, wat 'n verdere reeks avonture van die helde van *Die Skat van Robbeneiland* vertel. Avontuur, kennis, romantiek van die onbekende — 'n seunsboek by uitnemendheid, wat ewewel net soveel lesers onder die dogters gaan vind.

Die Afrikaanse jeuglektuur kan vir die afgelope twaalf maande op veel groter verryking roem as die ander verhalende prosa in ons taal.

# DIE AFRIKAANSE BOEK IN 1943

Bibliografie van nuwe Afrikaanse Boeke wat verskyn het vanaf 1 Oktober 1942 tot 15 September 1943. Saamgestel deur P. J. Nienaber.

## I. ARMBLANKES

COETZEE, J. H.: Verarming en oorheersing. Bloemfontein, Nas. Pers, Bpk., 1942. 131 bl. 5¾ x 4½. slap linne („Tweede Trek-reeks," no. 22). 3/3 pv.

## II. BIBLIOTEKE

UNIE VAN SUID-AFRIKA. **Parlement. Biblioteek.** Jaarlikse lys van Africana by die Mendelssohn-versameling gevoeg. No. 3 . . . 1940. Kaapstad, Parlementsbiblioteek, 1942. 117 bl. 9½ x 6. slap linne. (Nie in die handel nie.)

## III. GENEESKUNDE EN GESONDHEIDSLEER

1.—PEARCE, Evelyn. Anatomie en fisiologie; of, Ontleedkunde en verrigtingsleer vir verpleegsters; vertaal deur dr. Otto Schild; vyfde uitgaaf, eerste Afrikaanse uitgaaf. Johannesburg. Afr. Pers-Boekhandel, s.j. [1942] 420 bl. illus. 7½ x 5½. 14/6.

2.—VERSTER, **dr.** R. S.: Roep die dokter. Bloemfontein, Nas. Pers, Bpk., 1942. 68, 14 bl. illus. 7⅛ x 5¼. pap. („Kennis vir Almal," no. 3). 3/- pv.

## IV. GESKIEDENIS

1.—ANDERSSEN, **ds.** E. C.: Verlede herleef, Die: Herinnerings uit die Tweede Vryheidsoorlog. Johannesburg. Voortrekkerpers, Bpk., 1943. 91 bl. foto's. 7⅛ x 5¼. pap. 3/- pv.

2.—CONRADIE, Francois D.: Met Cronjé aan die Wesfront (1899-1900); en, Waarom het die Boere die oorlog verloor? Kaapstad, Nas. Pers, Bpk 1943. vi, 244 bl. illus. 8¼ x 6¼. („Ons geskiedenis-serie.") 7/6 pv.

3.—JACOBS, J. F.: Grikwas en hul bure, Die. Bloemfontein, Nas. Pers, Bpk., 1942. 118 bl. foto's. 7⅛ x 5¼. pap. („Kennis vir Almal," no. 2.) 3/- pv.

4.—KEMP, **genl.** J. C. G.: Pad van die Veroweraar, Die. Kaapstad, Nas. Pers, Bpk., 1942. 453 bl. foto's. 8¼ x 6⅜. („Ons geskiedenis-serie.") 10/9 pv.

5.—NIENABER, **dr.** P. J. Beknopte geskiedenis van die Hollands-Afrikaanse Drukpers in Suid-Afrika, 'n. Bloemfontein, Nas. Pers, Bpk., 1943. 126 bl. 6 x 4. slap linne. („Tweede Trek-reeks," no. 25.) 3/3 pv.

6.—STEGMAN, Danie: Murasies: Herinneringe uit die Tweede Vryheidsoorlog. Bloemfontein, Nas. Pers, Bpk., 1942. 184 bl. 7¼ x 5. 5/6.

## (I) BIOGRAFIE

1.—GERDENER, **dr.** G. B. A. Boodskap van 'n man, Die: Lewenskets van prof. J. du Plessis. Stellenbosch, C.S.V., 1943. 322 bl. foto's. 7⅜ x 5. 10/6 pv.

2.—OOSTRUM, O. van: Bestendige onbestendigheid: My Suid-Afrikaanse ervaringe. Pretoria, J. L. van Schaik, Bpk., 1943. 79 bl. foto. 7¼ x 6. pap. („Monument-reeks," no. 25). 4/6.

3.—WALT, JOHANNES VAN DER. Johannes van der Walt se lewe, lyding en stre Johannesburg, **gedruk deur** Voortrekkerpers Bpk. s.j. [1943] 31 bl. 7 x 5⅛. pap. 2/-.

## V. GODSDIENS

1.—ALBERTYN, **ds.** J. R.: Boerekerk word stadskerk, Die. Kaapstad, S.A. Bybelvereniging, s.j [1942]. 36 bl. 6 x 4. pap. 4d.

2.—ALBERTYN, **ds.** P. K.: Godsdiensonderwys in ons skole: praktiese wenke. Kaapstad, S.A. Bybelvereniging, s.j.: [1942]. 56 bl. 7¼ x 4¾. pap. 1/10 pv.

